# ABRAHAM PAUL KRIEL



## Sy Lewe en Werk

DEUR J. D. KESTELL

# ABRAHAM PAUL KRIEL
## *Sy Lewe en Werk*

Hier is die lewensgeskiedenis van 'n man wat vir die koninkryk van God veel beteken het in Suid-Afrika. Om sy lewensbeskrywing te lees is om opnuut onder die indruk te kom van wat God in staat is om te doen deur een man wat met onwrikbare vertroue sy oë op sy hemelse Vader hou.

Ds. Kestell sê in hierdie boek : ,,Hy het geweet wat om te doen en gedoen wat hy geweet het. Maar by die praktiese het hy ook die mistiese gevoeg. Dit was vir hom die natuurlikste ding ter wêreld om alleen of met ander in gebed met God te verkeer. Hy het graag geestelike gesprekke met ander gevoer en hy het groot nut gestig. Hy was die middel om meer as een tot nut te wees."

**Prys 5/6**

# ABRAHAM PAUL KRIEL

## *Sy Lewe en Werk*

DEUR

J. D. KESTELL



# ABRAHAM PAUL KRIEL

## SY LEWE EN WERK

DEUR

J. D. KESTELL



Christelike Uitgewersmaatskappy

Posbus 7477 JOHANNESBURG Markstraat 112.

## INHOUD.

# VOORBERIG

Te midde van drukke werksaamhede in verband met die Bybelvertaling het die versoek tot my gekom om 'n lewensbeskrywing van ds. A. P. Kriel op te stel. My tyd was ten volle beset; maar die noue band tussen die oorledene en my was daar — 'n band van vriendskap van meer as vyf-en-vyftig jaar. Ek het daaraan gedink. Hoe kon ek dan die versoek van die hand wys? Ek het ingestem om daaraan te voldoen, maar ek het ook duidelik te kenne gegee dat ek in die begin maar min tyd vir die werk sou kon uitwoeker. Dit is ook die geval gewees, en daarom verskyn hierdie boek nou eers.

Veel hulp het ek ontvang van 'n aansienlike getal persone wat my baie kon vertel van ds. Kriel, en wat my ook briewe ter hand gestel het. Ek dink in die eerste plek aan sy geagte eggenote. Sonder haar hulp sou ek nie na behore hierdie lewe kon geskrywe het nie. Sy het my, behalwe wat sy my van haar herinneringe meegedeel het, toegestuur die dagboeke, wat ds. Kriel van tyd tot tyd gehou het en ook 'n groot aantal briewe van hom en van ander, rapporte van Die Kinder-Tehuis, tydskrifte en uitknipsels uit koerante. Aan haar dogter Marie is ek veel verskuldig vir die hulp wat sy haar moeder verleen het in die versameling van die dokumente. Verder het ek baie waardevolle hulp gekry van mnr. Timo Kriel en mnr. Christo Kriel, die twee seuns van die oorledene, en van sy broer mnr. Eduard Kriel. Uit wat mnr. Steph. P. Malan, intieme vriend van ds. Kriel, my meegedeel het, is ek in staat gestel om veel in hierdie bladsye te kan bewaar wat anders verlore sou gegaan het. Ek

moet ook my dank betuig aan die volgende familiebetrekkinge en vriende van ds. Kriel: mev. Hofmeyr, Franschhoek, mev. G. J. Ackermann, die here D. J. Malan, W. C. Hugo, J. J. Preiss, H. L. Pepler; en aan die werkers en werksters wat vroeër aan Die Kinder-Tehuis verbonde was: mnr. en mev. T. C. Stoffberg, mev. Krige (voorheen mej. Jankowitz), mej. De Roos en mej. Kloppers.

In die aanhalinge uit die briewe, dagboeke, rapporte, toesprake en preke van ds. Kriel het ek in die reël sy Nederlands verafrikaans; maar ek het ook — veral wat sy vroeër jare betref — sy woorde in sy oorspronklike Hollands weergegee.

Eindelik my dank aan my dogter Trudie. Sy het my hele manuskrip oorgeskrywe om 'n duidelike kopie aan die drukkers te verskaf.

J. D. KESTELL.

Bloemfontein,
Junie 1932.

## Hoofstuk I

# AFKOMS EN KINDERJARE

Abraham Paul Kriel het afgestam van Hermanus Kriel wat uit Hanau in Duitsland aan die Kaap aangekom het in die maand Mei 1719. Hierdie stamvader van die Kriels was toe in die diens van die Oos-Indiese Kompanjie. Nadat hy drie jaar in die Kaap was, het hy burger geword, en nog in dieselfde jaar, op 22 Maart, in die huwelik getree met Maria Steyn, dogter van Douw Gerbrand Steyn wat in 1668 uit Leeuwarden in ons land gearriveer het. In 1725 het Hermanus Kriel hertrou met Elizabeth Anna Malan, dogter van Jacques Malan, Franse vlugteling, die stamvader van die Malans. Jacques Malan het in 1690 in die Kaapstad voet aan wal gesit.

Dit is uit hierdie tweede huwelik dat die familie Kriel voortgespruit het.

Abraham is in die vyfde geslag van die stamvader, Hermanus. Sy vader was Jacobus Petrus Kriel en sy moeder Margaretha Louisa Hugo. Die eerste lewenslig het Abraham op 1 Maart 1850 gesien. Hy was die elfde kind uit 'n familie van dertien. Vier van sy broers: Jacobus Petrus, Daniël, Pieter Eduard en Gideon Josua het wynboere geword; twee ander, Jan Gysbert en Hermanus Theodorus, predikante; David Jacobus magistraat en Eduard Christian agent. Twee susters, Maria Louisa en Magdalena Petronella, het met welvarende boere getrou en Hester Maria met ds. Richard Craig, wat in lewe predikant was van Weenen, Natal. Een kindjie is vroeg oorlede.

Die vader van Abraham was 'n man van sterk karakter, 'n man van min woorde. Hy was die opregtheid self. Oppervlakkigheid en ligsinnigheid het by hom geen genade gevind nie. 'n Mens moes seker van sy saak wees voordat hy kon hoop dat dit sou ingang vind by Jacobus Kriel. Hy het geen oor gehad vir getuienis uit die tweede hand nie. Aan 'n jong kêrel se stortvloed van woorde het hy gou 'n end gemaak deur hom daaraan te herinner dat „men door horenzeggen veel liegt." Hierdie fermheid in sy karakter is ongetwyfeld versterk geword deur die omstandighede waarin hy opgegroei het. Dit was by 'n oom van hom. Die oom het hom as een van sy eie seuns opgeneem van sy geboorte af, want sy moeder het heengegaan toe hy maar een uur oud was. Onder die dak van sy oom het hy nie 'n swaar dag gehad nie; maar ons kan dit ons voorstel dat hy in die besef daarvan opgegroei het dat hy 'n wees was, en dat hy op eie bene moes staan.

Na sy huwelik met Margaretha Louisa Hugo, het hy by sy skoonvader gaan woon. Dié was 'n vroom, goedhartige man wat wyd en syd bekend gestaan het as oom Daantjie — en later, nie alleen onder sy familie nie, maar by almal, as Oupa Hugo. Hy het soos al die Hugo's afgestam van die Franse vlugteling Daniel Hugo wat in 1688 hier aangeland het. Die naam van sy plaas was Cabrière, en dit was op 'n deel daarvan dat die dorp Franschhoek later aangelê is.

Hier het Jacobus Kriel met sy jong huisvrou onmiddellik na sy huwelik kom woon en hom gewy aan sy lewensberoep, die wynboerdery. Al die mense in Franschhoek was wynboere; maar hulle het ook mooi lemoen- en nartjieboorde gehad. Hulle produkte het hulle oor die berg op amper onrybare paaie vervoer om op Caledon te verkoop — ook in Kaapstad en in die Paarl.

Dit was aan hierdie lewensberoep dat Jacobus Kriel hom gewy het. Maar hy het daarvan iets beter gemaak as wat dit was toe hy dit begin beoefen het. Hy was progressief van aard, en daarom nie afkerig van 'n nuwigheid net omdat dit 'n nuwigheid was nie. Hy het 'n oop oog gehad vir enige verbetering wat hy kans gesien het om aan te bring.

Nadat hy enige jare by sy skoonvader gewoon het, het hy op sy eie grond gaan boer. Dit was die plaas Keerweder. Hier het sy vooruitstrewendheid aan die dag gekom. Nie blindelings het hy op die voetspoor van ander gevolg nie, maar die beste middels aangewend om die beste produk te lewer. So het hy, wat min ander gehad het, 'n onderaardse verkoelkamer gebou waarin hy die mos laat gis het, om sodoende 'n beter kwaliteit wyn te produseer. Hy het ook sy velle gelooi. Dit het hy met soveel sukses gedoen dat sy looiery die beste leer gelewer het. Keerweder se leer was wyd en syd bekend en daar was 'n groot aanvraag na. Behalwe hierdie werksaamhede het hy hom besig gehou met bees- en skaapboerdery, en al was dit nie op 'n groot skaal nie, ook met saaiery. Sy kinders het sekerlik voorregte bokant die meeste gehad om op 'n plaas gebore te word waar daar so veel verskeidenheid was in die plaaswerk, en waar daar van smôrens vroeg tot saans laat die grootste bedrywigheid geheers het. Hulle vader en moeder was toonbeelde van energie en vlyt. Kon dit anders as dat die beste verwagtings van hulle moes gekoester word?

Jacobus Kriel was hoog aangeskrywe in die algemene agting. Dit het as vanself by die publiek opgekom om hom as vrederegter te kies. Hy het ook as parlementslid gedien. Wat sy distrik van hom gedink het, blyk ook uit die feit dat daar op nominasiedag geen ander kandidaat voorgestel was nie. 'n Ander blyk van waardering was dat hy afgevaardig was as een van die verteenwoordigers van

sy distrik in die Anti-Bandietebeweging in 1849. Hy het verskyn op die groot vergadering in Kaapstad wat geprotesteer het teen die landing van die misdadigers wat op die skip Neptune in die baai was. 'n Tekening is gemaak van hierdie historiese byeenkoms, en elke afgevaardigde het 'n afdruk daarvan gekry. In Franschhoek is daar nog 'n eksemplaar daarvan.

Jacobus Kriel het sy kerk liefgehad en met toewyding gedien. Hy was eers diaken en het die pos van kassier vervul. Later het hy in die amp van ouderling gestaan. Sy huis en sy plaas het hy, soos Paulus dit van 'n ouderling eis, goed „geregeer." Sy regering was stip en presies, maar in die gees van die liefde. Sy kinders het hom geëer maar ook innig liefgehad; en wat sy onderhoriges betref, hulle het, dis waar, nooit gewaag om intiem met hom te wees nie, maar daar het meer in hulle gemoed geleef as net die gewone diensbode-pligsbetragting. Hy het ook hul hart gewin. Hy het vir hulle goed gesorg. Almal het op sy plaas gewoon. Hy het hulle mooi huisies gegee om te betrek. Daar was vir elke huisgesin 'n klein tuintjie en vrugteboord. Een van sy seuns het aan hierdie verhouding van kneg tot baas teruggedink en gesê: „Geen diensbode van Koos Kriel het ooit behoef om hom te skaam om een van sy huurlinge genoem te word nie."

In sy ouderdom het Jacobus Kriel swak en sieklik geword, en toe het hy en sy voortreflike huisvrou wat vir hom en vir die kinders en vir die boerdery so veel beteken het, op die dorp gaan woon. Hulle het hul dae meestal stil in die huis deurgebring. Hy het hom baie besig gehou met lees — dit was die koerant, maar nie die koerant alleen nie; hy het dikwels 'n boek in die hand gehad. Veel het hy van boeke gehou — waar hy in die huise van sy bure nie boeke gesien het nie, het dit hom aanleiding gegee om

daarop aanmerking te maak. Die tyd het hom dus in sy ouderdom nie verveel nie, en ook nie sy goeie huisvrou nie. Al het sy goeie bediendes gehad, was dit vir haar 'n genot om die oog op die huishouding te hou en nog self menige klein werkie te verrig. En wat was dit vir haar 'n stille genot as sy van tyd tot tyd by haar man aan die tafeltjie kon gaan sit en hom iets hoor voorlees. Die twee kon ook lekker met mekaar gesels, soos twee wat meer as 'n gewone leeftyd met mekaar deurgebring het dit kan doen. Elke oggend vroeg, as die eerste strale lig die rooidag aankondig, en saans, as die tafel afgedek is, het die ou vader uit die Bybel voorgelees en 'n gebed gedoen, dan daarna het die twee hulle stemme, wat nou swak en bewerig geword het, in die môre- of aandsang tot God opgehef.

Op Keerweder is Abraham gebore. Op wat 'n wondere wêreld het sy kinderoë gestaar! Die ouderwetse woning, met die reuse-akkerbome rondom, binnekant die ringmuur wat elke jaar spierwit gekalk word. Daarbuite die boord met allerhande soorte vrugtebome; en verder, die lang rye van wingerdstokke gesnoei en diep omgespit. En dan die ewige berge wes en suid en oos wat ylblou in die hoogte rys. Dit is „alkant bergkant," soos die volk dit uitdruk. As dit somer is, lê hulle in die blakende sonlig. Hulle ruwe rotspunte styg as gesigseinder teen die dynserige lug. Swart skaduwees kruip weg in die donker klowe waarin jy die sagte geruis hoor van stroompies wat deur die varings en watergras dring om oor die rotse uitmekaar te spat in mistige skuim. Die winter kom en die straaltjies is riviere. Hulle stort donderend na benede. Dit is een waterval na die ander. Hulle dreun saam met die noorder-weer wat deur die boomtakke ruis en berg en kloof in digte newels toedek.

Dit was aan die voet van hierdie berggevaartes dat

Abraham die eerste lewenslig gesien het. Het hulle bygedra tot die vorming van sy karakter? Wie kan hieromtrent in onsekerheid verkeer? Deur sy hele lewe was die bergagtige in sy karakter te bespeur. Hy kon onafhanklik dink en handel. Hy kon rotsvas en onbeweeglik staan in die verdediging van wat vir hom heilige beginsels was. Ja, die berge het groot invloed op sy karakter uitgeoefen.

Een van sy broers het gesê dat hy in sy kinderjare liggaamlik nie alte sterk was nie. Tog kan nie gesê word dat hy sieklik was nie. Geen kwaal het hom gehinder om hom met hart en siel oor te gee aan sy spel of werk nie — ja, met hart en siel, dit was sy aard. So was hy as kind, so was hy as man, sy hele lewe lank.

As boereseun het hy opgegroei. In Franschhoek was almal boere — wynboere. Hulle het hul wingerde bewerk, en as die tyd elke jaar daar was, wyn gemaak. Alles het eenvoudig en primitief toegegaan. In die parstyd word die mandjies vol druiwe uit die wingerd gery en in die trapbalie gegooi. Die halfnakende kleurling staan in die balie met die druiwe tot amper by sy knieë en trap die kosbare sap uit die ryp trosse. Een dag was 'n vreemdeling uit die onderveld by, en hy roep uit: „Doen julle dit so? Kyk hoe tap die sweet van die jong op die druiwe af!"

„Bekommer jou nie daaroor nie," sê die wynboer, „dit suiwer alles uit in die gis van die mos. Dink jy miskien daaraan as jy jou glasie wyn drink?"

Abraham se vader het van hom, soos van al sy broers verwag, dat daar niks vreemds vir hom moes wees in enige werk of bedrywigheid op die plaas nie, en hy het sy vader nie teleurgestel nie. Toe hy nog 'n jongetjie was, kon hy al 'n wingerdstok sny, en in die spittyd, al was sy kragte nie toereikend om die voorste spitters by te hou nie, het hy tog handig gewerk. Hy kon sy blink graaf in die nat grond



KEERWEDER. Met gebergtereeks in die agtergrond. Hier is Abraham Kriel gebore.

druk en die sooi skoon oplig en laat breek, sodat geen groen gousblom-blaartjie of suringblommetjie bo bly lê nie. Op die saailand het hy agter die ploeg geloop, en in die oestyd met die sekel gewedywer met sy broers. Hy het geweet hoe om 'n koei te melk en vir die perde in die stal te sorg. Daar was niks wat vir sy hande verkeerd gestaan het nie. Dit kon 'n mens sien veral as hy agter 'n vierspan sit met die leisels in sy hand. Die perde het geweet wie hul agter hulle het. Wat 'n verrukking was dit vir hom as hy 'n endjie gelyk pad kry, en die leisels 'n bietjie laat skiet. Vorentoe spring die perde, dit vlieg oor die pad, sodat die wind in sy ore suis. Abraham kon 'n skaap slag, die vel insout en behandel, en later in die looikuip sit. Min velle het sy vader verkoop. Van hulle het hy leer gemaak.

Die skool het Abraham van sy vroegste jeug besoek. Sy vader was, soos een van sy kleinseuns dit uitgedruk het, ambisieus wat die opvoeding van sy kinders betref. Elke kind moes nie alleen onderrig ontvang nie, maar dit moes ook die beste wees wat gevind kon word. En tog, wat was die onderwys in Franschhoek van dié dae! Dit was soos 'n tydgenoot van Abraham dit uitgedruk het: "swak." 'n Ander het gesê dat wat hy goed kan onthou was dat hy die ABC moes leer, en daarna baie spel, en dit nogal in Engels! —l-o, lo; n-o, no; g-o, go, ens. Die oudste inwoner wat nog leef (1929) praat van die eerste skool wat hy hom kan herinner. Dit was op die plaas Cabrière van oupa Daantjie Hugo. Die onderwyser was 'n mnr. Stead.* Die

*Sy skool het eendag afgebrand. 'n Paar seuns was op weg daarheen toe hulle 'n groep kinders ontmoet wat terug huis-toe kom, ewe opgeruimd en vrolik. Toe die kinders dit aan die seuns meedeel dat die skool in puin lê, vra hulle: „Is die meester ook verbrand?" „Nee," is die antwoord. „Wat help dit?" vra die seuns teleurgesteld; „hy sal op 'n ander plek skool hou."

onderwysmetode was meganies en onpedagogies. Dit was lees en spel en skrywe en 'n bietjie rekenkunde — alles geheuewerk.

Daar was ook 'n ander skool wat Abraham besoek het. Een van sy niggies, mev. A. Joubert, het haar herinneringe daarvan opgeskrywe. „Toe ek twaalf jaar oud was, het my suster en ek na skool gegaan . . . . Daar was 'n reguit pad na ons dorp, en elke moeder het vir Abraham gevra om tog na haar kinders om te sien. Hy het 'n fluitjie gehad en net soos hy by 'n plaas kom, blaas hy daarop om die kinders te laat weet dat hy verbygaan. Ons was omtrent die sesde plaas van Keerweder af. Op weg na skool het hy ons liedere laat sing . . . Daar was 'n plekkie waar hy ons 'n bietjie laat sit het. Hier het hy vir die swakkes 'n kans gegee om hul les oor te lees en om te spel. Dan lees hy self 'n paar verse uit sy saktestamentjie, en bid. Hy was 'n sielwenner. Die skoolmeester was 'n Hollander, 'n godsdiensonderwyser, maar hy was self nie slim nie, en kon ons net so ver help as ons moeders kon gedoen het. Dit was lees en optel- en aftreksommetjies."

Later was daar 'n skool waar dit beter gegaan het. Die onderwyser was F. Joubert. Dit het nou so vooruit gegaan dat dit nodig geword het om 'n skool te bou tussen die pastorie en die kerk. In hierdie gebou het mnr. Voigt later onderwys gegee. Abraham het sy skool besoek; en voor hy na Stellenbosch gegaan het, het hy saam met Abraham Pepler privaat onderrig van ds. Olivier ontvang.

Die kind Abraham het in 'n godsdienstige atmosfeer opgegroei. As vanself het sy hart tot God uitgegaan. Dit was in sy aard, en al die omstandighede van sy kindsheid het wat in hom was, gevoed en gesterk. Hy het niks meer geniet as om die kerkdienste by te woon nie, al kon hy niks van die prediking verstaan nie — die prediking naamlik van

die eerste predikant wat hy gehoor het, ds. Pieter Nicolaas Ham. Hierdie leraar het in 1844, die jaar waarin die gemeente gestig is, op Franschhoek gekom. Hy het in die eerste kerk, 'n klein nietige geboutjie, die Woord bedien. Een van die ou skool was hy, deftig in drag en houding. Gekleed met 'n kort broek, sykouse en skoene met silwergespe, het hy na die kerk gewandel. Statig het hy, elke maal as hy voor die gemeente verskyn, op die kansel omgedraai en sy steek* op 'n pen teen die deur van die preekstoel gehang. Soos sy houding was, so was sy preek ook. Aan die vorm het daar niks ontbreek nie. Die een lang afgeronde volsin het op die ander gevolg, alles was intellektueel. Min was daar om die hart aan te gryp. Later het hy na Willowmore gegaan. Abraham het net maar vae kinderherinneringe van hom gehad.

Die gemeente was, ná ds. Ham se vertrek, 'n tyd lank vakant. Toe het ds. J. H. Neethling van Stellenbosch as konsulent die kerklike en geestelike belange van die Franschhoekse mense behartig. Stephanus Hofmeyr, ons groot sendeling, het ook gedurende die vakature in die gemeente gearbei. Hy was vuur en vlam en het 'n kontras met ds. Ham gevorm.

In 1869 het ds. Johannes Gerhardus Olivier die herderstaf in Franschhoek opgeneem. Van hom het Abraham die lewendigste herinneringe gehad. Daar is weinige mense wat groter invloed op sy lewe uitgeoefen het as hierdie buitengewone man. Abraham het altyd van hom met eerbied, gemeng met liefde, gepraat.

---

*'n Driekantige hoed, wat vroeër deur predikante gedra is.

## Hoofstuk II

# DIE DAE VAN SY JEUG

Abraham het die sondagskool baie graag en gereeld bygewoon totdat die kinderjare verby was; en, toe hy dit nie meer as leerling gedoen het nie, was dit as onderwyser. Hy het hom ook met die godsdienstige belange bemoei van die wat hom omring het. Eers was dit die lot van die onderhoriges wat by hom aangetrek het. Hy was nog maar jonk toe hy op Sondae sy vader se diensvolk op die plaas bymekaar gemaak het en oefening met hulle gehou het. Van hierdie geestelike werk word vertel dat dit eenvoudig en verstaanbaar vir die volk was. Hy kon dit tog „so mooi" doen, het iemand gesê.

Maar dit was die sondagskool veral waarin sy hele siel opgegaan het, en dit nie alleen as onderwyser nie, maar ook as kindervriend wat hom vereenselwig het met die lewe van die kinders. Daarom het hy hom hart en siel oorgegee aan alles wat vir die kleintjies geïnteresseer het. Hy het geweet dat sondagskoolvermaaklikhede 'n noodsaaklikheid was in die lewe van die kinders, en was altyd klaar, as die tyd telkens aangebreek het, vir die jaarlikse piekniek. Dan was hy op sy beste te sien. Dit het heeltemal met sy aard ooreengekom om deel te neem aan die pret en al die speletjies van die kinders. Dit was hy wat die dinge „opgekry" het. Dikwels was dit hy wat alles agtermekaar gekry het. Hy was 'n gebore organiseerder. Dit was pragtig om te sien hoe alles in orde was reeds by die weggaan van die plek waar die kinders moes vergader. Van mev. Hofmeyr,

Franschhoek, het ek oor Abraham se sondagskoolpieknieks — ek noem dit syne — baie besonderhede gekry. Sy vertel uit haar eie herinneringe as sondagskoolkind hoe die leerlinge in gelid geloop het. Voorop gaan die groot kinders met 'n banier. Dan volg die kleintjies met 'n ander banier. Abraham is met die kleintjies, sodat hy hulle kan help. Partykeer dra hy een of ander wat moeg word. Nadat die voorstes 'n end geloop het, staan hulle stil, en net soos die kleintjies bykom, sing hulle: „Kinderen, wilt gij met ons gaan?" Hartlik antwoord die kleintjies dan: „Ja, wij willen met u gaan." En dan sing almal die „koor" saam. As dit klaar is gaan die twee prosessies voort, totdat hulle op die plek kom waar hulle moet wees. Dit was dikwels onder die grootse akkerbome van oom Johannes Hauman se plaas. Wie het hom nie geken nie? Hy was 'n oom van Abraham en het gewoon op die plaas Keurvlei. Hy was die vader van 'n gelukkige gesin, waarvan ds. J. S. Hauman een van die kinders was. Gedurende 'n lang reeks jare was hy veldkornet. Hy het 'n oop hart gehad vir sy medemens. Met verstandige raad en met die daad het hy hulle bygestaan. Toe Franschhoek nog nie 'n eie dokter gehad het nie, was oom Johannes geneesheer. 'n Man wat 'n arm of been gebreek het, kon dit veilig aan oom Johannes vir behandeling oorgee. Dit was bekend dat 'n arm of been wat hy gespalk het, nooit skeef of te kort of te lank aangegroei het nie. Dan was daar ook nie 'n knapper tandetrekker as hy nie, soos menige lyer kon getuig.

Nou ja, meermale het die kinders hul piekniek gekry op die plaas van oom Johannes Hauman. En hoe het hulle dit geniet! Hulle het hulle vermaak met voetreisies en pandspeel en toutrek. Op een van hierdie geleenthede was 'n medestudent van Abraham teenwoordig en hy het die

kindertjies 'n rympie geleer wat hulle hul lewe lank onthou het:—

En 'k ging al over de zee,
En 'k ging al over de zee,
Al op mijn klein houtlepeltje,
Lepeltje, lepeltje, lepeltje —
En 't steeltje brak aan twee.

Maar wat eintlik gesing was op die pieknieks was nie rympies soos hierdie een nie. Dit was godsdienstige gesange en liedere uit die Psalm- en Gesangbundel en die Kinderharp. Abraham het baie van sing gehou op pieknieks en op allerhande geleenthede.

Alles was op die piekniek uitstekend georganiseer. Terwyl die kinders speel en pretmaak is die goeie vriende besig om ketels en potte en blikke vol water te kook, en dit duur nie lank nie of elke kind kry warm koffie in 'n bekertjie wat hy self met hom gebring het. Ete is daar in oorvloed. 'n Mens moet verwonderd vra waar dit alles vandaan kom. En hoe lekker kan die kinders eet. Dit hinder hulle ook nie in hul speletjies nie. Nee, hulle is altyd vir alles klaar. Die oë van almal, veral die blink ogies van die kleintjies, is op Abraham gerig. En hy stel hulle nooit teleur nie. Hy sorg vir hulle. Hulle is gedurig rondom hom. Hy dink altyd aan iets nuuts om hulle mee besig te hou. Daar is geen end aan sy vindingrykheid nie. Maar 'n end is daar tog nou aan hierdie vermaaklikheid. Die tyd kom om op te hou — nie omdat die kinders nie nog kan aanhou nie, maar die son begin vinnig in die weste te daal, en almal moet tuis wees voor dit donker is. Die onderwysers en onderwyseresse is ook al moeg en uitgeput — nie die kinders nie! Onverwoesbaar is kinderlewenskrag! Met die teruggaan is dit 'n gesing en gejuig, totdat hulle kom op die plek waar hulle klompies-klompies uitmekaar huis-toe saai.

Dit word beweer dat Abraham Kriel die eerste een in Franschhoek was om die kinders met die kerstyd rondom 'n kersboom te vergader. Hy het dit opgerig in die eetkamer van die huis van een van sy broers. Daar is nog mense wat hulle goed daardie boom kan herinner. Hulle sien nog die kersies wat lieflik in die donker geskyn het en die versierings en presentjies laat skitter het. Die presentjies was nie van groot waarde nie, maar hoe gelukkig was elke kind om een te kry.

Kort daarna het 'n kersboom in die kerk gepryk. Van hierdie boom sê Eduard Kriel: Die kerk was stampvol. Oud en jonk was daar. Uitbundig was die kindervreugde. Ek besit nog (1929) die eerste kerspresentjie wat ek van die eerste kersboom in Franschhoek gekry het.

Op die jongmense van sy eie leeftyd het Abraham groot invloed uitgeoefen, veral in byeenkomste tot onderlinge opbouing en gebed. Dit het as vanself gekom dat hy as leidsman beskou is. Hy kon treffend verhaal van wat hy in godsdienstige tydskrifte gelees het. Die *Sunday at Home* was destyds 'n baie gewilde blad, en dit was dikwels dat hy daaruit die een en ander kon neem en dit op ons Suid-Afrikaanse lewe en omstandighede toepas.

In die werksaamhede van die gemeente het hy ook baie belang gestel. Hy was ook 'n gewilde persoon op basaars. Voor hulle gehou is, was dit vir hom 'n genot om as kollektant te help. In die kollekteer het hy geslaag soos min ander hom dit kon nadoen. Daarom moet hy as 'n uitsondering aangeteken staan en dit veral omdat hy as jongman hierdie taak kon vervul, want as die meeste mense daarin 'n teensin het, is dit die geval veral by jongmanne. Was dit hom 'n plesier om op die gewone kerkbasaars te help, dan het sy genot ten toppunt gestyg as hy kon deelneem aan die verkopinge wat georganiseer was vir die sending.

Die sendingbasaars was gewoonlik gehou onder die groot ou akkerbome op die plaas van Oupa Hugo. Mnr. J. J. Preiss sê in sy herinneringe van die jongelingsjare van Abraham Kriel dat sy gedagtes teruggaan na die ou dae toe die godsalige vaders en moeders onder die bome byeen gekom het om gewillig en gesellig middels byeen te bring om die Evangelie van Christus onder die heidene te versprei.

Vir die sosiale lewe van jongmense het Abraham veel gedoen. Met behulp van sy twee broers Jan en Manus, wat toe studente van die Teologiese Kweekskool was, het hy 'n debatsvereniging opgerig. Allerhande onderwerpe is op die vergaderinge bespreek. Op besonder geleenthede was daar ook „ou mense" by, en dan is koffie en koek verskaf en nie alleen 'n nuttige, maar ook 'n opgewekte uur of twee deurgebring.

Die sosiale instink was by Abraham sterk ontwikkeld. Hy het baie van gesellighede gehou — minder tussen vier mure, liewer daarbuite in die oop lug in die breë vlakte, op die trotse berg.

En veral die berg! Vèr daarvandaan was dit dat die berge vir hom onherbergsaam was, soos hulle is vir die seun van die onderveld. Die kind van die vlakte worstel om van die meedoënlose beklemming van die berge verlos te word. Hy rus nie totdat hy weer lang asemtogte kan haal in die oop veld waar die horison in die dynserigheid vaal en onbestemd lê. So was dit nie vir die bergkind nie. Abraham het rus gevind in die magtige omhelsing van die berge. As hy van hulle weg was dan was daar heimwee in sy hart na hulle terug. Die ontsagwekkende van die berge het geen vrees aangeja nie, maar voldoening aan sy gemoed gegee. Die misterieuse waarin hulle gewikkeld is, het geen onrus in hom opgewek nie. Dit het met hom gepraat van alvermoë wat alles dra, en wat tot die uiterste kan beskerm.



Kerk in Franschhoek met sneeu op die trotse berge.



FAMILIEGROEP. Abraham is die derde van *links*.

Nou het hy wel alleen die berge beklim; maar, soos bo opgemerk, hy was baie sosiaal aangelê, en hy het om dié rede meestal in die geselskap van 'n aantal vriende van albei geslagte bergtogte gemaak. Somtyds was dit lang wandelinge, dikwels was dit 'n piekniek wat hy georganiseer het. Dit kon hy vir die jongmense doen, net soos vir sondagskoolkinders. Hy was die siel en lewe van die piekniek, en altyd by sy diep vroomheid, die vrolikste en lewenslustigste van almal. In die vakansie was daar mooi kanse vir hierdie vermaaklikhede. Abraham het eers goed sy planne uitgedink. Aan sy vindingrykheid het daar nooit 'n end gekom nie. Daar was 'n nuwe program vir elke dag. Vandag was dit hierheen en môre daarheen. As dit die berg uit is, dan het Abraham 'n wa van Oom Johannes Hauman met 'n span van twaalf of veertien osse. Hy self is drywer. Aan niemand anders kan Oom Johannes die wa toevertrou nie. Die lang sweep is in sy hande. Waar dit nodig is, gee hy 'n netjiese rapsie aan 'n os daar naasvoor of hier hot op ses. En dit is hom 'n lus om 'n harde klap met die sweep te gee en die eggo's te laat wakkerskrik en weerklink van krans tot krans, totdat hulle in die bergklowe wegsterwe. 'n Ander dag gaan die geselskap na die groot waterval wat aan die oostekant afstort in die diep kloof agter die plaas van Oom Abraham Hugo. Hier geniet die jongmense dit ten volle. In die warm namiddag rus hulle 'n oomblik uit aan die kant van die groot poel, en die meisies speel met hul hande in die koel water. Hier is varings en waterblomme. Groot bosse daarvan word saamgeneem, maar daar is so 'n oorvloed dat geen spoor van verwoesting agterbly nie. 'n Week gaan verby en dan is daar 'n piekniek na Bergriviershoek met 'n muilwa van „Boeta," mnr. Jacobus Kriel, oudste broer van Abraham; en so gaan die vermaak aan totdat die vakansie op 'n end is.

Daar was egter nog die besoeke aan die strand. In dié dae was dit die gewoonte van die meeste Franschhoekers om vir rus en gesondheid gedurende die maand Mei na Vishoek — nou Gordonsbaai — te gaan; en geen dag het die jongmense laat verbygaan sonder soveel daarin te bring as maar moontlik was. Vroeg in die seewater, mans en vroue, maar vèr van mekaar — gemengde baaiery, dit was iets wat vir die lewendigste verbeelding ondinkbaar was. Vroeg in die môre in die seewater, dan gedurende die dag staptoere deur die jongmans. Dit was na Manusbos by die Steenbrasrivier, of na die „Cave" — ja, so het hulle dit genoem — of na die waterval hoog teen die hang van die berg waar die Steenbrasrivier afstort na benede. Intussen het die meisies goed geweet om hulle te amuseer, en saans is almal bymekaar op die sand van die strand. Onskuldig is die pret — saai sal dit sekerlik vandag genoem word. Dit was *derde mannetjie, à la Rouge,* ens.

So het die dae van Abraham Kriel se jeug verby gegaan. 'n Mooi tydperk was dit van sy lewe, waarin diep godsvrug verenig was met die mees aantreklike natuurlikheid en menslikheid.

Ek het al hierbo daarop gewys dat die vader van Abraham dit vir hom ten doel gestel het om sy kinders die beste opvoeding te gee wat Franschhoek kon verskaf. Maar hy het ingesien dat dit heeltemal ontoereikend was. Die blik van sy kinders op die lewe moes verruimd word, en dit, het hy besef, kon nie plaasvind tussen die grense van sy plaas of binnekant die berggesigseinder van Franschhoek. Hulle moes tog iets weet van die wêreld daarbuite. Maar nou was daar in dié dae geen treine wat 'n reisiger van een end van Suid-Afrika na die ander kon vervoer nie. Watter plan het die vader nou uitgedink? Hy het op die gedagte gekom om sy kinders in staat te stel om verruiming

van blik te kry, deur hulle aan „togte" te laat meedoen. So sou hulle vèr van die huis moet reis, ander dele van die land sien, met allerhande persone in aanraking kom, en 'n groot mate van mensekennis opdoen. Elkeen van sy seuns sou 'n beurt kry om op tog te gaan. Eenmaal in die jaar is die waens dan vol gelaai — soos dit baie gedoen is in dié tyd — met allerhande negosie om in die onderveld te verhandel. Hieronder was op die waens van Jacobus Kriel ook van die beroemde leer van Keerweder. Soms is daar ook nuwe waens en karre van die alombekende Paarlse wamakers meegestuur om te verkoop. Die tog het uit die Boland en tot diep in die Onderveld deurgedring. Dit was meer 'n ruilhandel as iets anders. Die ondervelders het vir wat hulle koop met skape en beeste betaal en die togganger het met troppe klein- en grootvee teruggekeer.

Abraham se beurt het ook gekom. Die tog het hierdie keer so ver as die diamantvelde gekom. Hoe weinig het hy kon droom dat hy daar self eendag sou woon en die Evangelie verkondig. Niks buitengewoons het op die lang reis heen en weer plaasgevind nie — behalwe wat 'n groot skade gereken is op die terugreis. Op Worcester raak, naamlik, die twee voorosse weg. Tevergeefs word na hulle gesoek, en die reis moet verder sonder hulle voleindig word. Abraham het te voet van Worcester na Franschhoek gestap, nie uit noodsaak nie, maar om die genot wat hy daarin gehad het en om gouer tuis te wees. Die twee osse het spoorloos verdwyn; maar die volgende winter — daar was in dié dae geen doringdraad nie — is hulle in Saldanhabaai gekry, spekvet. Dit was die gewoonte van baie boere om elke winter hierheen met hulle vee te trek. Die twee osse het maar 'n bietjie vooruit na hulle wintersveld gegaan.

Daar stap Abraham dan huis-toe. Dit was nie alleen om gou tuis te wees nie maar ook vir die geluk wat hy geskep

het in lang wandelinge. Toe hy op skool was, het hy dikwels na Franschhoek en terug gestap; en somtyds het hy, behalwe op die geleenthede toe hy 'n piekniek op tou gesit het, die berge beklim. Dit was meestal met 'n paar vriende, liefs met 'n baie intieme vriend. Dan kies hy en sy geselskap die Olifantspad, so genoem omdat dit volgens die oorlewering deur die olifante uitgetrap is. Daar was in die outyd troppe van hierdie reuse in die hoek en daarom het Franschhoek — dit is nie algemeen bekend nie — vroeër die naam van Olifantshoek gedra. Ander tye het die klim-party langs die Middelkrans verby gegaan, met die diep steile afgrond links en die hoë krans regs. Bo-op was daar 'n pragtige bergplateau wat „die plaat" genoem is. Daar het sewejaartjies met hulle sobere kleure in oorstelpende menigte gegroei. Hiervandaan het die bergklimmers die pragtigste gesig. Onder lê die vlaktes van Franschhoek met die wit huise, en die groot akkerbome, die vrugteboorde en die uitgestrekte wingerde. Daar agter in die dynserige verte is Groot-Drakenstein. Daar draai die klompie vriende om en gaan verder op die plaat, totdat hulle by Joubertsgat kom, so genoem omdat ene Joubert daar verdrink het. 'n End verder kry hulle Floorskraal, 'n buitepos vir vee en varke. Die laasgenoemde het hier wild geloop. Die stappers neem nou die wapad, wat destyds deur soldate gemaak was. Weerskante is daar allerverrukkendste skoongesigte oor Franschhoek aan die een kant en die gebergte waar Rivier-sonderend sy oorsprong het aan die ander. Verder is dit bergtoppe regs en links totdat die stapparty by Die Tol kom en dan deur Amandelrivier na Villiersdorp.

Die dae van die katkisasie het gekom en Abraham het homself aangemeld by die predikant as een van die wat belydenis wil doen. Hy was saam met 'n dertigtal ander. Die katkisante het 'n tyd van spanning deurgebring, want

hoewel ds. Olivier hulle baie vriendelik behandel het, het sy strengheid meer ontsag en eerbied as liefde ingeboesem.

Die dag van die bevestiging was weldra daar. Elkeen in die kerk het onder die indruk gekom van die groot erns van die leraar. Dit was asof hy al in die begin van die diens in 'n buitengewone stemming verkeer het. Ná die preek het hy die een-en-dertig jongeliede opgeroep om voor die preekstoel te verskyn. Sy eerste woord tot hulle gerig was: „Ik zal u de drie vragen doen waarop allen die belijdenis van hun geloof afleggen, moeten antwoorden; maar gij moet geen antwoord geven, voordat ik u zeg dat te doen." Daarop lees hy die drie vrae, een vir een, en haal sy horlosie uit sy sak met die woorde: „Ik geef u drie minuten voor gij antwoordt. As een van u op deze vragen niet *ja* kan antwoorden, dan moet hij gaan zitten." Drie minute moet verbygaan. Hoe stil is dit in die kerk! Dit duur lank vir die katkisante. Kan hulle onder sulke omstandighede werklik normaal dink? Hulle hoor maar net die woorde: „Drie minute!" — Die tyd is verby en daar hoor hulle die plegtige vraag: „Wat is uw antwoord?" Dit is „ja" van almal, en die leraar, so sê die beriggewer, het God daarvoor gedank.

Soos ek gesê het, was die hele atmosfeer waarin Abraham opgegroei het 'n godsdienstige. Alles het dus meegewerk om die godsdienstige verlangens en begeertes wat daar in hom was te voed en te versterk. Hy het oorvloedige geleentheid gehad om hom aan die drang in hom om God te dien oor te gee, soos hy ook gedoen het in die bywoon van godsdiensoefeninge, die hou van sondagskool en dienste vir die volk. Van sy vroegste jare het hy ervaar dat hy geroep was om die evangelie te verkondig; maar hoe het hy hom angsvallig afgevra, sal 'n blinde die blinde lei? En was hy nie blind nie? Dit, het hy gevoel, sal hom verhinder

om hom te laat voorberei om predikant te word, hoe sterk ook die drang tot die evangeliebediening was. Maar hy het nie blind gebly nie. Die lig het vir hom deurgebreek onder 'n preek van ds. G. A. Maeder. Toe hy later oor sy bekering gespreek het, het hy my een en andermaal gesê dat die woord wat hom volle geloofsversekerdheid gegee het was Jes. 44 : 22, „Ik delg uwe overtredingen uit als eenen nevel, en uwe zonden als eene wolk."

## Hoofstuk III

## STELLENBOSCH

Vir Abraham Kriel klink die stem nou klaar en duidelik. Daar is nou ook niks wat hinder nie. Hy sal, hy moet hom afsonder tot die diens van die Woord. Hy moet hom nou bepaald voorberei om toegelaat te word tot die Teologiese Kweekskool op Stellenbosch. Maar hoe ondervind tog hy wat hy alles gemis het in die skole van Franschhoek! Toe hy op Stellenbosch kom, was hy „agter." Dit was nie alleen aan sy gebrekkige onderwys op Franschhoek te wyte nie, maar ook daaraan dat hy selfs hierdie gebrekkige onderwys nie onafgebroke kon geniet nie. Hy het in die boerdery gehelp en meegedoen in die lang tog na die onderveld. Alles het saamgespan om hom agter te hou. Hy het in 'n klas gekom waarin daar seuns was van sy eie ouderdom, maar dan was daar ook knapies baie jonger as hy, wat dit net so ver as hy gebring het, en somtyds ook al verder. Dit het egter net betref die kennis wat die skoolmeester van sy leerling in die klas geëis het. Wat mensekennis betref, sedelike insig, godsdienstige ervaring, het hy bokant almal in die klas uitgeblink. Almal het dit gevoel, en hulle het die hoogste agting vir hom gehad, ja, byna met eerbied tot hom opgesien. In die skool was hy nie 'n seun wat skrander genoem kon word nie — in die skool nie, en later in sy studiejare ook nie. Hy het nie tot die getal behoort wat briljant hul eksamens afgelê het nie. Dit was inteendeel met die grootste inspanning en getroue arbeid dat hy gekom het waar hy was aan die end van die jaar. Maar hy was almal ver

vooruit in gesond verstand en in die kennis van die algemeen menslike. Sy lesse en later sy studies was meer getroue pligsvervulling as werk wat met voorliefde en opgewektheid verrig is.

Die studie was vir Abraham dan 'n sware arbeid. Dit het altyd met inspanning van kragte gepaard gegaan. Daarom was 'n vakansie vir hom 'n ware verademing; en nie minste daarom dat dit hom kans gegee het om op berge en in dale en vlaktes die vrye teuel te kan gee aan die genot wat die natuur hom steeds aangebied het. Hoe meer hy hier genot kon smaak hoe verrukliker was dit vir hom. Hy het altyd, as dit kon wees, die afstand tussen Franschhoek en Stellenbosch te voet afgelê. Dit was 'n skone oord om deur te stap. Van Stellenbosch klim jy met die pad uit wat in en uit kronkel deur die klowe wat in die hange van Jonkershoekberg insny. Al hoër gaan dit op na Helshoogte. Regs verhef die steile rotskranse hulle omhoog en links verander die spitspuntige gesigseinder van Simonsberg gedurig. Van die nek bo daal jy af, maar jy staan eers stil en werp 'n blik op die onvergelyklike mooi vallei voor jou. Hieronder regs sien jy 'n huis. So naby gaan die pad bokant die huis verby dat jy in die skoorsteen kan kyk. Watter ander naam kon die pad hier kry as Kyk-in-die-Pot? Abraham en sy vriende moet oppas vir die honde. Een nag gaan hy en twee ander hier verby, en die woeste diere bevlie hulle. Sy broer, Eduard, het nog die lewendigste herinneringe daarvan gehad. In 'n brief wat ek van hom ontvang het, het hy nog gevra of ek onthou „hoe die honde van Beyers ons die nag wou opeet?" — Verder lê jou pad deur die groot akkerbome van die sendingstasie Pniël. Nog 'n endjie en daar is links die mooi waterval van Groot-Drakenstein; jy gaan deur die drif van Bergrivier, en dit duur nie lank nie of jy is in Franschhoek.

Nadat Abraham die somervakansie in 1872—1873 tuis deurgebring het, was hy in Januarie terug op Stellenbosch. Twee maande ná sy terugkeer was hy een namiddag aan wandel effens buitekant die dorp toe hy 'n jongman sien sit by die meulsloot. Hy gaan na hom toe en knoop 'n gesprek met hom aan. Dit was sy eerste ontmoeting met my. Hart het dadelik tot hart uitgegaan en die grondslag van 'n lewenslange vriendskap is in die uur daar gelê.

Wat hierdie vriend die meeste in die eerste dae van hulle vriendskap kan onthou, is dat Abraham so intens godsdienstig was; maar só dat die godsdiens 'n deel van sy wese uitgemaak het. Dit was die natuurlikheid self. Dit het nie afgestoot nie. Dit het aangetrek. Ek het Abraham in 'n jongelingsbiduur hoor bid. Dit het 'n diep indruk op my gemaak. Ek het nog nooit jongmanne hoor bid nie en hier was 'n kring van bidders. Wat my van al die gebede die meeste getref het was dié van Abraham Kriel. Watter erns! Watter kinderlikheid! Watter wonderlike toon en klank in die stem! Die gedagte het by my opgekom dat dit mense van hierdie soort moet wees wat predikante word.

Behalwe my het Abraham nog iemand gehad wat by uitstek sy vriend was, Bernard le Roux. Ons drie het 'n triumviraat gevorm. Heeltemaal uiteenlopend was ons van aard, maar dit was nie tot nadeel van een van ons nie. Die een het die ander aangevul. In die ernstige opvatting van die lewe, in godsdienstige gesindheid was ons een. So het dit dan gebeur dat ons dikwels mekaar se geselskap opgesoek het om allerhande kwessies met mekaar te bespreek. Van dieselfde biduurkringe, Bybelklasse en debatsvereniging was ons lede. Ons het saam lang wandeltogte onderneem, en somtyds met mekaar die vakansies deurgebring.

Abraham was, met ons twee en party ander leerlinge van die Gymnasium, kosganger by mej. C. Faure. Dit was

met die aangenaamste herinnering dat hy altyd teruggesien het op sy verblyf onder haar dak. Dit het geduur solank as hy op Stellenbosch was. Mej. Faure was 'n edele vrou. 'n Kalm uitsig het sy op die lewe gehad, en alles wat oor haar gekom het, het sy uit die hand van die Here kinderlik ontvang. Vir Abraham het sy die hoogste agting gehad. Toe hy, ná volbragte studie, van Stellenbosch afskeid geneem het, het sy hom 'n brief geskrywe, waarin sy o.a. dit sê: „Ek kan nie sluit nie sonder aan jou mee te deel hoe diep ek my aan jou verskuldig gevoel vir wat jy vir my beteken het en veral wat jou voorbeeld vir die jonger kosgangers was. Naas God moet ek jou dank vir wat hulle is."

Onder die seuns wat saam met Abraham kosgangers by mej. Faure was, kan manne genoem word wat later in die samelewing en in die Kerk bekend geword het. Een van hulle was Guillaume Marais, uitnemende predikant, dosent aan die Opleidingskool, Wellington, geestelike leidsman. 'n Ander was Herman Frederik Schoon, vader van die Natalse Kerk. Voorts Frans Marais van Groenberg, F. S. du Toit van Daljosafat, Alfons du Toit, Henry Lindsay en Ferdinand Esselen.

Die beste gees het geheers onder die kosgangers. Klompies, klompies het klein vriendskapskringe gevorm, maar daar het onder almal 'n gees van kameraadskap bestaan en die een was altyd gereed om die ander tot diens te wees. Die atmosfeer was gesond godsdienstig. 'n Weeklikse biduur is gehou, nou in die kamer van hierdie een, dan in die kamer van 'n ander. Op Sondagaand was daar 'n Bybelklas, wat gelei was deur 'n teologiese student, H. S. Bosman, wat later so veel vir die Transvaalse Kerk beteken het.

So was daar 'n vrugbare grond waarin die geestelike lewe van Abraham Kriel se lewe diep wortels kon skiet en groei. Maar hy was nie daarmee tevrede dat hy vir homself alleen

stigting en voeding in geestelike samekomste kon kry nie — hy wou ook hier op Stellenbosch, soos hy dit op Franschhoek was, ander tot hulp wees. Ander moes ook deel. Daarom het hy werk gesoek en dit ook gevind. Saam met sy vriend Bernard le Roux het hy 'n Sondagskool vir kleurlingkinders opgerig op die plaas van die heer Carinus. Kort ná die middagete elke Sondag het een van die seuns van mnr. Carinus met die kar wat die familie kerk-toe gebring het die twee jongmanne na die plaas uitgeneem. Die kar was dan ná die Sondagskool net betyds om in die agtermiddag die familie terug na die plaas te bring. 'n Ander vriend het later die plek van Bernard le Roux ingeneem.

In die jaar 1874 het prof. N. J. Hofmeyr op 'n vergadering van jongmense wat hy byeen geroep het 'n verslag gegee van die herlewing in Skotland, by name van wat daar in Edinburgh plaasgevind het. Die hoogleraar het van die geleentheid gebruik gemaak om 'n reeks byeenkomste te hou. Baie jongmense het toe van die duisternis oorgegaan tot die lig. Abraham het daar ware sielevreugde in geskep om hierdie dienste by te woon. Dit was heeltemal na sy aard en aanleg.

Twee maande later, op 4 Mei, het prof. Hofmeyr sy eerste Bybelklas gehou. Dit was op 'n Maandagnamiddag. Ongevier veertien jongmense was teenwoordig. Die volgende Maandag het die getal tot twintig gestyg. So het die beroemde Bybelklas van prof. Hofmeyr ontstaan. Later is die tyd van samekoms verander tot Sondagmôre, een uur voor die oggenddiens. Die getalle het spoedig geklim tot honderd en meer.

Abraham Kriel was 'n getroue besoeker van hierdie klas, en prof. Hofmeyr het met sy skerp blik en mensekennis dadelik die jongman in sy byeenkomste opgemerk. Dit was een, so het hy gedink, wat hy kon gebruik. Hy het dit

ook gedoen elke maal as hy iemand nodig gehad het op wie hy moes reken. Later was dit Abraham wat hy uit almal uitgekies het om hom te vergesel op sy reis na Calvinia om middele in te samel vir die bou van 'n koshuis vir seuns wat die Gymnasium bywoon. Abraham moes aanteken wat ingesamel was en sorg dra vir alles wat gegee was, geld en goed.

Gedurende sy verblyf op Stellenbosch het hy aan sy hartstogtelike liefde vir lange wandelinge van tyd tot tyd voldoening gegee. Een geliefde uitstappie was na Somerset-Strand. Dit was meestal in geselskap van Le Roux, myself en ander. Die afstand is afgestap in vier uur heen en vier uur en tien minute terug. Hierdie wandelinge was nie onderneem ten koste van die studie nie. Dit was alleen as 'n dag of twee aan die end van die week uitgewoeker kon word. Verder het sy gesellige aard hom dikwels uitgedryf om besoek af te lê by die mooi plase in die omstreke van Stellenbosch. Hy was altyd en orals welkom en sy vriende op die plase het hom en sy maats met hartlikheid oorlaai en op vrugte trakteer op so 'n skaal dat hulle daarmee geen raad gehad het nie.

Die Gymnasium op Stellenbosch het jaar na jaar groter roem verwerf. Die getal leerlinge het verbasend gegroei. Nuwe onderwysers moes aangestel word. Onder dié was George Gordon en Alexander McDonald, en Nicolaas Mansvelt wat later in die Victoria-kollege professore geword het. So voorspoedig het alles vooruitgegaan dat die bestuur na meer ruimte moes uitsien. Dit is gevind op die hoek van Plein- en Andringastraat in die jaar 1874. Dit was 'n blye dag vir onderwysers en leerlinge. 'n Optog is gevorm en in feesgewaad het die stoet in die Dorpstraat opgetrek na die ses of sewe klaskamers wat voorlopig voldoende ruimte verskaf het.

Abraham het nou hard gewerk, al het dit swaar gegaan. In 'n dagboek wat hy gehou het, sê hy daar iets van. Op 16 September 1874 teken hy aan: „Dezen dag zeer afgezworven. Deed zeer weinig aan mijne studiën." Maar hy kry tog weer verademing. Onder dieselfde datum staan daar: „In den avond hadden wij ons gewoon weekelijksch biduur by H . . . . Allen baden."

Hierdie Septembervakansie het hy in Franschhoek deurgebring. Een môre het hy met 'n vriend wat met hom die vakansie deurbring die plan opgevat om sy broer Daniel op Devilliersdorp te gaan besoek. In die namiddag het hulle die berg uitgeklim, en toe hulle bo kom, besluit hulle om nie met die wapad te gaan nie maar met 'n voetpad reguit oor die berge. So sou hulle 'n uur uitspaar. Ons het twintig minute voor vier op reis gegaan en lustig voortgestap. Dit was plesierig om die een steil bergrug ná die ander oor te gaan, totdat ons op die hoogste rand gekom het. Wat 'n gesig strek daar voor ons uit. Dit is 'n labirint van berggevaartes, diep skeure, ontsagwekkende afgronde, skerp rotspunte, aanfronsende kranse; en teen die rande aan die oostekant die roserooi tinte van die laaste strale van die ondergaande son met die sterk kontras in die diep klowe van donker skaduwees wat die komende nag al begin aankondig. Die ruwe natuur, die groot stilte, die aanduur werk oorstelpend op ons gemoed. Aanbidding vervul heeltemaal die siel van Abraham. "Dis nou die tyd," sê hy, „wat ons in ons biduur beloof het om aan mekaar te dink gedurende die vakansie." Vanself kom dit nou dat die Naam van die Here daar aangeroep word en dat twee stemme die aandsang aanhef. „Onse Here Jesus," sê Abraham, „het graag op 'n berg geklim om met Sy Vader besig te wees."

Ons stap nou verder voort in die rigting waar ons dink

dat Villiersdorp lê. Dit was maar na gedagte dat ons voortgaan, want as ons ook in die begin op 'n paadjie was, dan het ons dit nou heeltemal verloor. Dit is nou net opdraende op en afdraende af. Daar word dit donker, maar ons hou aan. Abraham is sterk van gedagte dat ons nou nie ver van Villiersdorp kan wees nie, en elke maal as ons 'n hoë rand bereik, is dit in die verwagting dat ons die liggies van die dorp in die laagte sal sien; maar geen teken daarvan nie! Op laas het ons geen twyfel daaraan dat ons verdwaal is nie, hopeloos verdwaal. Ons maak 'n vuurtjie en gaan 'n uur sit en rus. Ons gesels 'n bietjie en raak aan slaap, maar nie lank nie of ons word wakker en gaan weer aan stap al in die rigting van Villiersdorp, soos ons meen. Dit het 'n uur geduur maar sonder die gewenste uitslag. Ons kom weer tot stilstand en weer flikker 'n vuurtjie in die swarte nag. Of ons dit nie nodig het nie! Ons het geen jasse meegebring nie, omdat ons verwag het om in die vroeë aand al ons bestemming te bereik. By die vuurtjie gaan ons lê en ons raak aan slaap, maar die koue maak ons wakker. Bibberend en tandeknetterend trek ons bossies uit en maak nou 'n vuur van belang. Ons stywe ledemate word lekker warm en weer begin ons slaap totdat ons sien dat die rooi dag begin uitkom. Dit word lig, en nou kan Abraham die uitgestrekte terrein verken. „Ons is heeltemal verkeerd," sê hy, nadat hy sy blik in die rondte gewerp het. „Daar in die verte is die wapad. Ons moes hom maar gevat het. Nou moet ons tog daarheen peil."

Voort stap ons en daal die steil berge af, maar dit duur lank voor ons onder kom. Daar sien ons 'n huisie. Ons yl daarnatoe, uitgehonger, afgemat en uitgeput. Is die een mens tog nie goed vir die ander nie! Hier is die eenvoudige huismoeder die vriendelikheid self. Sy sit vir ons voor 'n stuk van die wang van 'n varkenskop, koue gestampte mielies

en melk, daarna koffie. Het iemand ooit 'n maaltyd so geniet? Ons het 'n tydjie gerus en toe is ons met die wapad Villiersdorp-toe. Daar het ons in die namiddag aangekom — ná amper vier-en-twintig uur in plaas van vier.

Ná sy terugkoms op Stellenbosch teken Abraham in sy dagboek aan; „Nu moet ik, nadat ik goed uitgerust heb, weer flink aan het leeren gaan . . . . Moge het Gode behagen mij voorspoedig te doen zijn tot verheerlijking van Zijnen Naam."

In die begin van die volgende jaar, op 14 Januarie, was daar 'n verskriklike brand op Stellenbosch. Dit het ontstaan in Dorpstraat en het van die een grasdak versprei na die ander totdat dit in Pleinstraat ook geweldig woed. Meer as veertig huise is in puin gelê. Daaronder ook die woning van mej. Faure. In stille gelatenheid het sy haar groot teenspoed gedra. Haar klompie kosgangers het sy in 'n ander huis geherberg totdat hare herbou was.

In hierdie jaar teken Abraham van tyd tot tyd uitvoerige besonderhede aan in verband met die kleurlingkinders van sy Sondagskool op die plaas van mnr. Carinus. Hy meld wat die onderwerpe is wat hy met hulle behandel, en dan vertel hy ook wat die uitwerking van sy arbeid is op die gemoed van die eenvoudige siele. Malampie het hierdie besonderhede aan hom meegedeel en Hendrik het dat gesê. Abraham leef in sy werk, en vra die lede van die biduur om daarvoor te bid. Sy eie geestelike lewe verkeer in 'n toestand van bloei. Dit oefen invloed uit. Hy hou hom nie alleen besig met die geestelike belange van sy Sondagskoolkinders nie; hy dink ook aan sy medekosgangers. Dit blyk uit wat voorgeval het in die winter van hierdie jaar, en kan dien as voorbeeld van sy geestelike bedrywigheid. Op 'n Sondagaand het die kosgangers, in plaas van die diens in die kerk by te woon, saamgekom met die doel om oor hulle

geestelike ervaringe met mekaar te gesels. Die meeste van hulle het iets gehad om mee te deel; maar daar was 'n paar wat niks kon vertel nie. Hulle is toe gevra om agter te bly en met Abraham oor hulle toestand te praat. Hy het vir hulle gedoen wat Aquila en Priscilla vir Apollos gedoen het — „die weg van God noukeurig uitgelê." Lig het daarop vir hulle opgegaan. Die hele geselskap het toe in die tuin gegaan. Dit was 'n stille nag. „Prijs den Heer met blijde galmen" het almal uit volle bors gesing. Die klanke van die lofpsalm het diep indruk op elkeen gemaak; maar nog dieper is almal geroer toe Abraham met smeek- en dankgebed die verrigtinge gesluit het. Dit was brandende woorde uit 'n brandende hart wat van sy lippe op die stille naglug geval het.

Iets van dieselfde aard het op die laaste nag van die jaar voorgeval op Franschhoek. 'n Klompie vakansievriende het vol van oorlopende vreugde die hele dag deurgebring. Abraham was soos altyd organiseerder, die spil waar alles om gedraai het. Ja, hy het hom met hart en siel gewerp in die pret en plesier van die jongspan wat die oujaarsdag in opgetoënheid deurgebring het. Maar die swaarste het die swaarste moet weeg, het hy gevoel. Daar moes erns by almal kom met die oorgang van die oujaar in die nuwe. Hy het hulle toe op die gronde tussen die kerk en die pastorie tot stilte gekry; en van elf- tot twaalfuur het die jongspan die laaste oomblikke van die ou- en die eerste van die nuwejaar deurgebring met sing en lees van Gods Woord en gebed.

Die jaar 1876 het aangebreek. Niks besonders het plaasgevind tot die end daarvan nie. Toe het Abraham sy Admissie-eksamen gedoen, en op 7 November is hy as student van die Teologiese Kweekskool op Stellenbosch ingeskrywe. Saam met hom was daar nog D. J. Pienaar, A.-sn., M. Mostert en P. Wege. Die laasgenoemde het nie vir predikant deurgestudeer nie.



ABRAHAM KRIEL, student op Stellenbosch.



DIE TRIUMVIRAAT, drie vriende, Kriel Le Roux, Kestell.

# Hoofstuk IV

## TEOLOGIESE STUDENT

Abraham Kriel het 'n dagboek gehou, maar dit was baie fragmentaries. Dit bestaan uit aantekeninge, nou in een en dan in 'n ander boekie opgeskrywe. Op een plek merk hy aan dat hy nie metodies genoeg aangelê is om 'n dagboek te hou soos dit behoort nie; en dit blyk ook uit wat hy opteken. Daar is geen gereëlde opskrywe van wat plaasvind nie. Daar is ook hier en daar blaaie uitgeskeur wat wel besonderhede sal bevat het wat, na sy oordeel, aan die vergetelheid moes oorgegee word; maar waar ons nou graag mee bekend sou gewees het, om sommige dinge wat in onsekerheid gehul is op te klaar. Wat daar egter is, het ek van groot waarde gevind. Dit gee ons besonderhede wat ons uit ander bronne nie kan put nie — ook blikke in wat in die diepte van sy siel geleef het. Op meer as een plek teken hy aan wat hy deurleef en deurworstel. Somtyds is dit 'n lof-, soms 'n klaaglied. Hy bemoedig homself met tekste wat hom opwek tot toegewydheid, b.v. Rom. 12: 1, „Ek bid u dan, broeders, deur die ontferminge van God, dat julle jul liggame stel as 'n lewendige, heilige en aan God welgevallige offer; dit is julle redelike godsdiens." Dan, by die ontwaking, is daar 'n vers uit 'n Engelse gesangboek wat uitdrukking gee aan die stemming wat in hom heers:

Awake, my soul, and with the sun
Thy daily stage of duty run;
Shake off dull sloth, and joyful rise,
To pay thy morning sacrifice.

Dikwels keer hy tot homself in. Op een bladsy stel hy homself tien vrae. Ek skryf hier enige oor: (1) Ondersoek ek my hart grondig en voer ek uit wat ek my oortuig van is? (2) Beteuel ek my tong en humeur? (7) Glo ek ten volle dat ek wedergebore is? (8) Weet ek dat ek krag by God in die gebed het?

Hy skrywe ook graag op wat hom in sy lektuur getref het: stukkies, by voorbeeld, uit Talmage — Talmage het in daardie dae op Stellenbosch en elders groot opgang gemaak. Ons kry ook iets van Henry Ward Beecher. Iets tref hom uit die Konfessies van Augustinus, wat hy dan ook opskryf. Dan is daar sitate van Cowper, Shakespeare, Bacon — alles Engels! Ja, dit was die vrug van die Engelse onderwys en opvoeding van die tyd. As ons terugsien, kan ons dit ons amper nie voorstel nie. Toe hy op die Kweekskool kom, was die kolleges natuurlik uitsluitend in Nederlands gehou. Die uitwerking hiervan is dadelik te bespeur. Daar is nou aantekeninge in sy dagboek van gesegdes van sy professore en kort uittreksels in Nederlands uit die werke van godgeleerde skrywers.

Die dagboek bring verder aan die lig dat Abraham voorbidder was. Dit was hy lankal — hy het dit gebly sy lewe lank. Ons kry hier lyste van die name van persone vir wie hy gereeld by die Here ingetree het.

Hy gee hom nou hart en siel oor aan die studie van die Teologie. Hy vind dit meer in ooreenstemming met sy aard as sy voorbereidende studies tot nou toe. Maar hoe hy ook al sy tyd en kragte aan die studie wy, student in die regte sin van die woord is hy nie, kan hy ook nie word nie. Hy is 'n man vir die praktiese lewe, man van durf en doen. Daarom is ook nou sy groot begeerte dat alles spoedig verby mag wees, en dat hy in 'n gemeente sal kan kom, om met die dinge van die praktiese lewe hom

besig te hou, en — die hoogste van alles — die evangelie te kan verkondig. Hy sien die noodsaaklikheid van sy studies in, maar dit is vir hom net die sporte in die leer wat hom op die hoogte moet bring waarop hy moet wees.

Die eerste jaar het hom onnodige kwellings besorg in verband met finansiële aangeleenthede. Hy het nie in geldelike nood verkeer nie. Sy vader was in staat om hom met wat nodig was te voorsien. Sy vader was ook gewillig om dit te doen. Maar Abraham het homself die vraag gedoen of hy nie nou, nadat sy voorbereidende studies agter die rug was, vir homself moes uitsien nie. Moes hy nou nie die geld wat hy verder nodig het, opneem nie? Hieroor het hy gekorrespondeer met sy swaer, ds. Richard Craig. Ds. Craig het hom in 'n brief sterk afgeraai om skuld te maak. „Die idee," het hy geskryf, „wat jy het om vir jouself te sorg is niks meer of minder nie as die lê van 'n eier wat die tyd tot skerpioen sal uitbroei om jou te steek. Jy het nog nie veel ondervinding nie, en kan nie realiseer aan watter strikke en versoekinge mense blootgestel word wat gebuk gaan onder die dure verpligting wat 'n skuld op hulle lê nie. Ek raai jou om jou so veel moontlik weg te hou van die gevaar waaraan sulk 'n ondervinding jou sal blootstel." Daar word in die brief verder in besonderhede getree in verband met skuldmaak, en die kwelling wat skuldbetaling berokken. Dit eindig met die vraag waarom hy nie alles maar aan sy vader oorlaat nie. „Jy het geen rede om jou te kwel oor jou lewensbestaan nie, solank as jou vader gewillig is om jou te help. Jy moet daarvan versekerd wees dat hy die beste daaroor kan oordeel of hy jou kan help of nie; jy kan nie genoeg dankbaar wees vir die vaderlike goedheid wat jou in staat stel om die groot werk wat jou lewensdoel is eendag te aanvaar en uit te voer nie." Die bange noodsaaklikheid wat baie jongmans dwing om skuld te maak het

vir Abraham nie bestaan nie. Hy kon dus, watter besorgdheid daar vir hom op ander gebied was, sonder die kwelling van 'n drukkende skuld sy studie in die kweekskool begin en voortsit.

Die eerste jaar het verby gegaan sonder besonder voorvalle. Sy tweede jaar was my eerste. Ons kamers in die koshuis was naas mekaar. Hy moes deur myne loop om in syne te kom. So was ons heeldag in mekaar se geselskap. Dit was soos ons dit wou hê. Ons het dikwels saam gelees en gestudeer. Teoloog was Abraham nie — ek ook nie; maar ons beste kragte het ons desnietemin aan die studie bestee. *Die Christelike Dogmatiek* van Ebrard het ons saam gelees en geworstel deur die Latyn van Hofstede de Groot se *Institutio theologiae naturalis.* Hierdie werk het prof. Murray aan die studente voorgeskrywe, ook wel miskien met die doel dat hulle hul Latyn nie heeltemal sou kwyt raak nie. Ons het dan hard gewerk aan die Teologie; maar ons het die belangstelling in ander studies nie prysgegee nie. Oomblikke het ons uitgewoeker om iets aan die letterkunde te doen; en — ek kan dit met vrymoedigheid sê: dit is iets wat nie elke dag gebeur nie — ons het die hele Shakespeare, met uitsondering van sy gedigte en sonnette, deurgelees. Elke dag het ons 'n uur daaraan gewy.

So, saamwerkend, saamstuderend is die bande van vriendskap tussen ons al nouer toegehaal. Wat my elke dag al duideliker geword het, was dat Abraham Kriel man was vir die praktiese lewe. Teorieë het hy baie gehad, maar daar was geeneen van hulle wat nie in die praktyk kon verwesenlik word nie.

Daar is al wel wat uit sy dagboek aangehaal. Ek kan nou ook daaruit een en ander sê van die indruk wat sy professors op hom gemaak het. Op die voorgrond van sy waardering van hulle het prof. Hofmeyr gestaan. Dit

moet daaraan toegeskrywe word dat prof. Hofmeyr in die gemoeds- en gedagtewêreld van die studente gelewe het. Hy was die man wat by almal eerbied ingeboesem het en daarby ook liefde en toegewydheid. Prof. Murray, aan die ander kant, was 'n man vanafgetrokke aard. Belang, ja, innige belang, het hy in die studente gestel, maar hy kon dit nie openbaar nie. Die gevolg was dat sy studente meer eerbied as liefde vir hom gehad het. Nie baie was daar wat hul hart vir hom kon uitstort nie. Dit het hulle meer vrymoedigheid gehad om vir prof. Hofmeyr te doen.

Prof. Murray het met sy studente van tyd tot tyd in die diepte gedaal. Een dag vra hy aan Abraham: „Verstaan jy die leer van die uitverkiesing?" „Nee, professor," antwoord Kriel dadelik. Daarop laat die hoogleraar volg: „Ons moenie vergeet nie dat met die val van die mens nie alleen die menslike hart nie, maar ook die menslike verstand bederf is, sodat ons die diepte van God nie kan deurgrond nie." Abraham het later gesê dat hierdie woorde van prof. Murray hom gedurende sy later lewe tot groot hulp en seën was.

Prof. Marais het hoogleraar geword toe Abraham al een jaar in die Kweekskool agter die rug gehad het. Saam met al die studente het Abraham die hoogste dunk van die belesenheid en die bekwaamheid van prof. Marais gehad. Daar is sekerlik min studente wat die kolleges van prof. Marais se eerste jaar oor die geskiedenis van die moderne wysbegeerte kon vergeet.

Hy het toe nie op kategetiese manier onderwys gegee nie. Hierdie metode het hy later ingevoer, omdat hy gemeen het dat die studente daardeur meer gebaat sou word. Hy het dit mis gehad. Om van die filosofie alleen te spreek, besit ek vandag 'n duideliker begrip van die nuwere wysbegeerte, uit die lesings wat hy gehou het in sy eerste jaar,

as van die ouere wat hy later gedoseer het, toe hy die kategetiese manier gevolg het.

Op 8 Maart 1877 het prof. Hofmeyr sy silwerbruilof gevier; hy was op dié dag ook juis vyftig jaar oud. Dit was agtien jaar gelede dat hy, met die stigting van die Kweekskool sy amp aanvaar het. Hoewel hy dikwels in die tyd aan liggaamlike swakheid gely het en sy gesondheid nog altyd baie te wense oorgelaat het, was hy in die volle bloei van sy verstandelike en geestelike kragte. Drie dae ná die viering van sy geboorte- en troudag het hy volgens 'n aantekening van Abraham aan sy Bybelklas die wens uitgedruk dat, wanneer die wat hom aanhoor 'n vyftigjarige gedenkdag sou vier, hulle dan met vreugde sou kon getuig dat hul lewe nie onvrugbaar was nie, maar vrugbaar, ja meer vrugbaar as syne. En Abraham teken daarop hierdie ontboeseming aan: „Moge ook het mijne door de genade des Heeren alsdan blijken 'n Godetoegewijd leven te zijn geweest."

Van al die lesings wat gehou is in die Kweekskool het dié van prof. Hofmeyr oor die practica hom die meeste getref. Hy het met voorliefde aantekeninge gemaak van wat behandel is. Hier is een: „Sprekende omtrent de uitgaven en inkomsten van gemeenten, zeide prof. Hofmeyr dat het wenschelijk is, dat de gemeente op een behoorlijke wijze met dezelve bekend gemaakt worde en niet zooals gewoonlijk gedaan wordt om de boeken ter insage in die konsistorie te laten liggen; want niemand doet de moeite om daarheen te gaan, of men blijft om andere redenen weg. Hij gaf aan de hand een jaarlijksche gemeente-conferentie te houden, waarop de kerkeraad met den predikant den staat der kerk (fondsen) aan de gemeente moest duidelijk maken. Een predikant moet trachten zijne gemeente op een systematische wijze te organizeeren. Elke lid moet weten wat zijn werk

is zooals bijen in een korf. Alles moet met orde geschieden."

In later lewe het hy dit verstaan om werksaam op te tree en te organiseer. Hy het geweet wat om te doen en gedoen wat hy geweet het. Maar by die praktiese het hy ook die mistiese gevoeg. Dit was vir hom die natuurlikste ding ter wêreld om alleen of met ander in gebed met God te verkeer. Die dinge van die ewige lewe was vir hom werklikhede. Hy het graag geestelike gesprekke met ander gevoer, en hy het groot nut gestig. Hy was die middel om meer as een tot lig te bring. In 'n brief van sy niggie, Anna Hauman (19 Mei 1877), deel sy aan hom mee wat hy vir haar gewees het in die vorige jaar. God het hom soos 'n goeie engel gebruik, sê sy, en na haar gestuur. Sy vertel hom wat hy gepraat het en hoe hy gebid het. Haar suster Margaretha het toe ook vrede gevind. Sy eindig met die woorde: „Liewe broeder in Jesus, bid nog vir my."

'n Paar briewe van Abraham se vader het bewaar gebly. Hulle is, met uitsondering van die weglating van 'n letter hier en daar om die tyd van die werkwoord aan te dui, in die mooi Nederlands van die geslag van daardie tyd geskrywe. Die korrekte geslagte van die selfstandige naamwoorde vind ons weergegee. Een brief dra die datum 8 Maart 1878. Die vader dank sy seun vir die brief waarin hy hom gelukwens „met de vermeerdering mijner jaren." Hy druk ook die hoop uit dat God die seënwense „met Zijnen zegen mag bekronen." Later was daar 'n ander brief wat betrekking had op die reis van Abraham met prof. Hofmeyr na Calvinia toe die hoogleraar gaan kollekteer het vir 'n koshuis vir leerlinge in die Stellenbosch-Gymnasium, wat gedurig in getalle toegeneem het. Die vader sluit in „£5 (vijf ponden sterling)" en sê dat hy meer sal stuur as dit nodig is. Hy wens sy seun 'n goeie reis toe.

Abraham was op hierdie reis in sy element. Hy het hom nou onder prof. Hofmeyr verder bekwaam in die kuns om te kollekteer. Die gawe daarvoor het hy reeds besit. Dit het hy van natuur gehad. In sy later lewe het die leerling nie alleen sy leermeester geëwenaard nie — hy het hom oortref. Prof. Hofmeyr was hoogs tevrede met sy kollektetog. Wat meer is, hy het gesien dat hy nie verkeerd geoordeel het oor die jongman wat hy met hom meegeneem het nie. 'n Wakkerder, presieser hulp kon hy nie gevind het nie, of een waarop hy hom geruster kon verlaat het nie.

Die laaste studiejaar van Abraham het nou aangebreek. Kort ná die winter het hy 'n brief van sy broer Jan ontvang. Uit hierdie moet ons opmaak dat Abraham hom gedurende sy hele studietyd gekwel het oor die kwessie of hy nie maar geld moes opneem nie; want hier raai sy broer hom ten sterkste af om skuld te maak. Hy gebruik sonder dat hy dit weet, dieselfde argumente as ds. Craig vier jaar tevore gedoen het, maar hy gaan meer in besonderhede in verband met die moeilikhede wat daar bestaan in die afbetaling van skuld.

Dit was al 'n geruime tyd dat Kriel sy Sondagskool op die plaas aan 'n ander oorgegee het. Hy het nou al sy kragte gewy aan die gemeentelike Sondagskool op die dorp. Daarvan was hy superintendent. Hy het geweet wie hy as onderwysende personeel moes aanstel. Sy hele staf was aan hom toegewyd en aan hul werk. Elke Sondag het hy van klas tot klas gegaan om 'n woordjie van raad en bemoediging te spreek en die kollekte van die onderwyser te ontvang. Onder hom het die Sondagskool gebloei.

Hy het ook daarvoor gesorg dat daar van tyd tot tyd piekniek gehou is — dit spreek vanself! Ook was daar een keer in die kerk met Kersfees 'n pragtige kersboom. Dit

was die eerste een wat op Stellenbosch in die kerk gesien is. 'n Mooi jong denneboom het hy uitgesoek en die stam daarvan laat staan in die agterwiel van 'n wa. Die boom is ryklik bedek met versiersels en kersies en presente, wat hy met enige onderwyseresse self in die Kaapstad gaan koop het. In die aand het alles geblink en geskitter tot die innige vreugde van die honderde kinderogies wat daarop gestaar het. Sekerlik het niemand daar, oud of jonk, so 'n pragtige kersboom ooit gesien nie.

In hierdie jaar het Abraham ook 'n Sondagskoolkonferensie georganiseer. Dit is gehou op 28 en 29 Junie. In groot getalle het afgevaardigdes, nie alleen van die Ned. Geref. Kerk nie, maar ook van Engelse Kerke, uit alle dele van die boland dit bygewoon. Die stemming was opgewek en met geesdrif is die onderwerpe op die agenda bespreek. Hier is enige van die sake wat onder die aandag van die konferensie gekom het: (1) Die doel van die Sondagskool. (2) Die tekortkominge van die Sondagskool. (3) Die Sondagskool in sy verhouding tot die huis, die Kerk en die evangeliebediening. (6) Die Sondagskoolonderwyser. Ds. J. H. Neethling het gepresideer en as referente het opgetree manne soos ds. A. D. Lückhoff, prof. J. Murray, prof. J. I. Marais, di. W. Murray, G. W. Stegmann, Ferguson en J. Russell.

Aan die end van alles was daar wat toentertyd 'n „tea meeting" genoem is, en daarop is die laaste onderwerpe bespreek. Ons kan verbaas wees as ons dit bedink dat die plan om hierdie groot en welgeslaagde konferensie te hou, opgekom het in die gemoed van die teologiese student Kriel, en dat hy dit tot uitvoering gebring het.

Die idee om 'n Suid-Afrikaanse Sondagskool-unie op te rig is by hierdie geleentheid bespreek. 'n Kommissie is aangestel bestaande uit di. A. D. Lückhoff, A. McGregor, prof. J. I.

Marais, ds. Russell en die here A. P. Kriel en Cook om hierdie saak verder te behartig. Die kommissie het op 17 Julie 1880 'n vergadering gehou en 'n aantal besluite geneem, o.a. dat 'n Sondagskoolkonferensie elke drie jaar gehou sal word. Verder egter as by die bespreking van die saak en besluite daaroor het dit nie gekom nie.

Op 2 Desember 1880 het Kriel saam met J. A. Joubert, D. J. Pienaar, A.-sn., en M. C. Mostert die proponents-eksamen gedoen. Sy faam as 'n man van innige godsdiens en groot erns was veel verder verbreid as iemand kon vermoed het. Hy is gevra om as hulpprediker na Beaufort-Wes te gaan. Ds. J. H. du Plessis het hom versoek om op Cradock werksaam te wees gedurende sy afwesigheid op 'n Europese reis. Hy is ook gevra om as hulpprediker na Utrecht, Tvl., te gaan; en op 25 Oktober 1880 is hy as herder en leraar na Dutoitspan beroep. Hierdie beroep was nie in orde nie, omdat Abraham dit ontvang het voor sy proponentseksamen. Die kerkraad van Dutoitspan het geweet dat hy nog nie beroepbaar was nie en daarom het hy hom in 'n begeleidende brief versoek om te antwoord „zoodra hij daartoe gerechtigd was." Maar nou, ná sy eksamen, moes hy ontdek dat hy die beroep in elk geval nie in oorweging kon neem nie omdat dit onwettig was. Die gemeente Dutoitspan wat vroeër onafhanklik was, is ná die beroep in die Kaapse Kerk ingelyf en aan die kerkraad is meegedeel dat die beroep nie uitgebring is ooreenkomstig die reglemente van hierdie Kerk nie. Die kerkraad het toe, in 'n brief, 16 Desember 1880, aan Kriel sy groot teleurstelling uitgespreek en hom in kennis gestel van sy voorneme om so spoedig moontlik tot 'n tweede beroep oor te gaan.

Abraham het groot plan gehad om 'n Europese reis te onderneem voordat hy hom in 'n gemeente sou gaan vestig

Maar hiervan het niks tereg gekom nie. Dit was vir hom 'n groot teleurstelling. In plaas van eers die buitelandse reis te onderneem, het hy ingewillig om die werk op Jansenville enige maande te gaan waarneem in die afwesigheid van sy broer ds. J. G. Kriel, wat ernstig ongesteld was. Hy het die end van die jaar deurgebring met groet en afskeid neem van vriende, van Sondagskool en van vereniginge waarvan hy lid was. Op 22 Desember 1880 het hy, soos hy dit aangeteken het in sy dagboek, Franschhoek vir goed verlaat. Met die *Asiatic* het hy van Kaapstad vertrek na Port-Elizabeth en daarvandaan is hy na Jansenville. Hy het die gemeentelike werk aangepak met toewyding en gloeiende ywer.

Teen die end van Februarie 1881, verhaal hy in sy dagboek, is hy gevra om na Cradock te gaan en op 'n Sondag die dienste waar te neem. Hy het die uitnodiging geredelik aangeneem omdat hy graag 'n jong dame wou ontmoet, die prinsipale van die Rockland-seminarie, met wie hy bekend geraak het toe sy in die Hugenote-seminarie leerlinge was. Hy het haar later af en toe gesien en al meer en meer het sy 'n plek in sy hart verower. In die dagboek waaruit ons hier aanhaal, sê hy verder: „Ek het nie na Jansenville terug gegaan nie voordat ek verloof was aan mej. Christoffelina C. Pietersen." Mev. Kriel het my vertel dat Abraham haar soms gepla en gesê het: „Jy het ds. Du Plessis opgesteek om my na Cradock uit te nooi, sodat ek jou kon vra om met jou te trou."

Dat ons hier verhaal dat Kriel met volle toewyding die werk op Jansenville aangepak het, sal vir niemand iets vreemds wees nie — dit was volgens sy aard — maar wat sekerlik verwondering moet opwek is dat hy met soveel beleid en kennis van sake te werk gegaan het. Sy arbeid het die

indruk gegee asof dit verrig is deur een wat al jare ondervinding het van die werk van 'n predikant.[1])

Die gemeente was 'n uitgestrekte. Baie huisgesinne het ver van die kerk gewoon. Kriel het dit meteens verstaan dat hulle nie die kans gehad het om die kerkdienste gereeld by te woon nie, en om ook die voorreg te hê om die instandhouding van die erediens by te dra. So het skade gely nie alleen dié lede van die kerk nie, maar ook die saak van die Here. Uit die kerkraadsnotule blyk wat Kriel in hierdie aangeleentheid gedoen het. Hy het aan die hand gegee „collecteblikjes te laten maken en ze in de huisgezinnen die van wege de verre afstanden niet geregeld des Zondags naar de Kerk kunnen komen, te verspreiden voor een wekelijksche collecte ten behoeve van de kerkekas. Deze collecte worde met avondmaalsgelegenheden aan den diaken-kassier overhandigd."

Het ons hier nie die invoering van spaarbussies in die Kerk nie? Wie dink daaraan by die ontvangs en die afgee van sy sendingbussie, jaar vir jaar?

Die gemeente was juis besig om geldmiddele byeen te bring vir die bou van 'n nuwe kerk en in hierdie saak het die jong proponent hom hart en siel gewerp. In *De Christen* van 8 April 1881 is daar 'n verslag gegee van 'n basaar wat gehou is. „Proponent A. Kriel," so word meegedeel, „het enige verse uit Eksodus 30 gelees. Daar was 'n ooreenkoms tussen die gemeente van Jansenville en Israel daarin dat dit net soos Israel behoefte het aan 'n huis van die Here. Israel het vrywillig gegee. Dit moet die gemeente ook doen — vrywillig en mild, sodat daar 'n stem van die kerkraad kan uitgaan, soos weleer van Moses: ‚Man noch vrouw make geen

---

[1]) Besonderhede in verband met Kriel se verblyf op Jansenville is my goedgunstig verskaf deur die Archivaris van die Kaapse Kerk, eerw. A. Dreyer.

werk meer ten hefoffer des Heiligdoms.' Toe het hy 'n seën op die werksaamhede afgesmeek; en die mense het so begin koop dat dit 'n lus was om dit te aanskou. Duisend pond is opgebring. Daarna is 'n gemeentevergadering gehou. Hier het die proponent 'n plan aan die hand gegee. Hy het voorgestel, dat met die oog daarop dat daar dadelik met die bou 'n begin kon gemaak word, die gemeente geld sonder rente aan die kerkraad moes leen, wat die kerkraad later as daar gèld in die kas was, moes teruggee. Hierdie voorstel het algemeen byval gevind, spoedig was die £5,000 gevind wat nodig was — ja daar was nog oor!"

By hierdie geleentheid is die nagmaal gevier. Ds. P. G. Hugo van Pearston het daarvoor oorgekom, en in die aand het Kriel, na 'n verblyf van drie maande afskeid geneem.

Hy het toe met 'n ossewa op reis gegaan om sy broer op Beaufort-Wes af te haal. Twee kleurlinge het hy met hom gehad: die drywer en die leier. Een môre sê hy vir die drywer dat hy die osse moes gaan aankeer. Die jong antwoord nukkerig dat hy die drywer is, en hy weier botweg om 'n voet te verroer. Kriel trek daarop sy baadjie uit, en keer met behulp van die leier die osse aan en span in. Hoe goed onthou hy alles uit sy kinderjare. Die drywer sit op die gras en kyk alles aan. Toe dit ingespan is, vat hy die sweep, maar Abraham neem dit uit sy hand, klap 'n paar male daarmee en die osse gaan op 'n drafstap met die wa voort. Die verbaasde drywer wil nou agterop die wa spring, maar Abraham verbied dit op 'n toon wat geen weiering gedoog nie. Druipstert stap die jong nou agter die wa aan. Hy begin mooi praat en soebat om weer die sweep te kry. Op een voorwaarde is die antwoord, „ek is baas en jy is Klaas." Dit het verder goed gegaan, heen en weer. Later het Kriel gehoor dat die drywer aan sy baas gesê

het dat hy nie weer saam sal ry met 'n meneer wat baie meer as hy van osse afweet nie.

Kriel is vir die tweede keer na Dutoitspan beroep. Intussen het hy beroepe ontvang ook van Namakwaland, Sutherland, Nu-Bethesda, Lindley en Moorreesburg. Hierdie keer was die beroep van Dutoitspan in orde en hy het dit aangeneem. In die brief waarin hy sy besluit aan die kerkraad bekendmaak, het hy verklaar dat hy onder die lewendige indruk verkeer dat hy tot 'n moeilike en allerbelangrikste werkkring beroep is. Hy deel ook mee dat dit hom swaar geval het om tot 'n besluit te kom, maar tog kan hy nou „met vrymoedigheid in de Naam des Heeren het beroep aannemen."

## Hoofstuk V

# DUTOITSPAN

Op 10 Mei 1881 is Kriel op Cradock in die huwelik bevestig deur ds. W. P. Rousseau. Die egpaar het eers na Franschhoek gegaan. Daarvandaan is hulle terug na Cradock, vanwaar die reis onderneem is na Dutoitspan. In 1880 het ds. S. H. Kuhn, na 'n driejarige toegewyde arbeid, van die gemeente vertrek na Amandelboom (Williston). Die gemeente was dus ruim een jaar vakant. Met 'n „spider" en vier perde is die reis van Cradock afgelê. Hierdie rytuig het behoor aan mnr. Hendrik van Heerden, 'n swaer van mev. Kriel. Hy het dit self gedrywe. 'n Vreugdevolle oortog was dit. Dit kon amper beskou word as 'n optog na die heiligdom.

Abraham se oudste broer, Jacobus Kriel — „Boeta" — het saam na Dutoitspan gegaan. Mev. Kriel het my vertel dat „Boeta hulle baie Psalms op die reis laat sing het." Dit was sekerlik heeltemal na die hart van die jong leraar en sy vrou.

Op Donderdag, 21 Julie 1881, het die reisigers op Alexandersfontein aangekom en hiervandaan is hulle begelei na Dutoitspan deur 'n groot aantal gemeentelede. 'n Wagtende gemeente het saamgekom in die Wesleyaanse kerk wat goedgunstig aan die kerkraad afgestaan was, daar die nuwe kerk wat in aanbou was, nog nie in gebruik kon geneem word nie. 'n Koor het 'n welkomslied gesing, en mnr. Jos. de Kock, scriba van die kerkraad, het 'n adres voorgelees. Die jong predikant het in hartlike bewoordinge vir die een

en ander bedank en 'n vurige gebed gedoen. Daarop is „Dat's Heeren zegen op u daal," hom en sy gade singende toegebid, en die blye skare het uitmekaar gegaan.

Die bevestiging het die volgende dag plaasgevind. Teenwoordig was ds. J. H. van Wyk van Boshof wat tot op die inlywing van Dutoitspan in die Kaapse Kerk konsulent was. Verder het ds. A. H. Hofmeyr, die konsulent, en ds. J. R. Albertyn na die bevestiging gekom. Die Berlynse sendeling en die Wesleyaanse predikant het hulle belangstelling getoon deur ook teenwoordig te wees. Die kerk was stampvol. Daar was geen plek vir die hele gemeente nie. Ds. Albertyn het die bevestigingsrede gehou oor Hand. 13 : 3. Na die handoplegging het die bevestigde sy intreerede gehou oor die woorde van Paulus: „Ek het my voorgeneem om onder julle niks te weet behalwe Jesus Christus nie, en Hom as gekruisigde." Ja, dit het hy hom al lank voorgeneem, van die tyd af toe hy besluit het om evangeliedienaar te word, en nou in hierdie plegtige uur bevestig hy dié voorneme. Hy sal ook sy ganse lewe geen ander voorneme hê nie. Tot op die end sal dit wees Jesus Christus die Gekruisigde.

By hierdie feesgeleentheid is op Sondag ook Nagmaal gehou, en vir die eerste maal kon die jong predikant aan die gemeente wat hy sy eie kon noem die heilige bondseëls uitdeel.

Dutoitspan was al lank die tentwoning-stadium ontgroei soos Kriel dit gesien het, toe hy as seun die diamantvelde „op tog" besoek het. Die huise het nou bestaan uit geboue wat van sinkplate gemaak was en uitgevoer van binne met rou stene of planke. Dan was daar ook geboutjies wat opgetrek was van enorme rou stene elkeen 18 duim lank, 9 duim breed en 6 duim hoog. Die gemeente het nie behoort tot die welgesteldes nie. Hier en daar was 'n man



PROPONENT A. P. KRIEL.



DS. EN MEV. A. P. KRIEL kort ná hul huwelik.

wat onder die bemiddeldes kon gereken word, maar meestal was dit mense wat as opsigters in die myn werksaam was. Kriel het op die diamantvelde gekom ná die konsolidasie van die myne. Daar was dus geen kans meer vir private delwers om op hul eie hul kleims te bewerk nie. Dit was in die begin van die swaar tye dat hy daar die herderstaf opgeneem het. Maar sy gemeentelede was oor die algemeen 'n goeie klas van Afrikaner, werksaam en eerlik en kerkvas.

Die jong egliede het hul intrek geneem onder die dak van 'n gemeentelid, mnr. le Roux. Maar dit was net gedurende die eerste maande ná hul aankoms. Hulle het toe 'n sinkhuisie met planke uitgevoer betrek wat die kerkraad vir hulle gehuur het. Dit was 'n nederige woninkie met vyf klein kamertjies, ontsettend warm op somerdae, en koud in die winter.

Kriel gee hom nou hart en siel aan sy werk. Hy sien dadelik hoe omvangryk dit is. Hy het nie alleen die geestelike belange te behartig van die dorpsmense rondom die myn nie, maar ook van plaasbewoners aan die een kant ten noordooste, en aan die ander kant ten weste van die dorp. Hy weet ook dat hy van tyd tot tyd deur die Vaalrivier sal moet gaan en vir herderlose mense dienste hou tot anderkant die Hartsrivier. Maar hy is jonk en vol lewensmoed. Sy simpatieke aard en innige belangstelling in die armes en behoeftiges maak sy werk vir hom 'n ware vreugde.

Hy is bo alles prakties. Hy sien dadelik in wat gedoen moet word, hoe dit gedoen moet word en wat meer is, hy doen dan ook dadelik wat sy hand vind om te doen. Dit is kensketsend van sy karakter, sy mooi sterk karakter. Hy gee nou sy aandag aan die bidure en sorg daarvoor dat hulle gehou word in die kerk en in die verskillende dorpswyke. Die diamantvelde lewer besondere moeilikhede op wat sy katkisasieklasse betref. Die seuns is heeldag besig

en hulle kan alleen saans die klasse bywoon. Dit vind Kriel goed. As hy maar net die belangstelling van die jongmense in die ewige dinge kan opwek. Hy is daarop uit dat die katkisante goed moet verstaan wat dit is om belydenis van hulle geloof af te lê. Hy bearbei hulle nie alleen verstandelik nie, maar probeer ook om hulle vir die koninkryk van die hemele te win. Dit is sy gewoonte nou — 'n gewoonte wat hy deur sy hele ampsbediening in beoefening gebring het om met elke katkisant persoonlik en afsonderlik oor sy sieleheil te spreek.

Sy huisbesoek het hy sonder uitstel ter hand geneem, en aan die sondagskool sy beste aandag gegee. Hier is hy in sy element. Dit sien die kinders en die onderwysende personeel dadelik. Sy jarelange ondervinding kom hom nou ook goed te stade.

En sy vrou staan hom in alles by. Sy is kalmer van aard, maar nie minder ywerig nie. Dit is haar lus om haar oor te gee aan die arbeid wat sy as haar roeping beskou. In die sondagskool het sy 'n klas vir die grootste meisies. Sy hou ook die sustersbiduur. As orreliste lei sy die sangdiens van die gemeente. Hierdie werksaamheid het sy vervul nie alleen in Dutoitspan nie, maar gedurende die grootste gedeelte van haar lewe, sonder, egter dat sy ooit daarvoor salaris wou ontvang. Kort na hulle aankoms op Dutoitspan het sy 'n tak van die Vroue-Sendingbond opgerig en, met behulp van die susters van die gemeente, geld byeengebring tot delging van die skuld van die nuwe kerk.

Kriel het my gevra om na Dutoitspan te kom as hulpprediker. Ek het meer as geredelik toegestem en op 13 November 1881 op Dutoitspan aangekom.

Dit het nou nie lank geduur voordat die nuwe kerk ingewy is nie. Op 1 Desember het dit plaasgevind. Eenvoudig was hierdie godshuis — 'n langwerpige gebou saam-

gestel uit 'n houtraamwerk bedek met sinkplate en van binne uitgevoer met plafon-planke. Deur alle wind en weer staan die kerk tot vandag toe.

Die lede van die ringskommissie van die Colesbergse Ring het oorgekom om die grens tussen Dutoitspan en Kimberley te bepaal, en ook ander kerklike werk in Grikwaland-Wes te doen. Daar was dus 'n heel aantal leraars teenwoordig op die plegtige dag toe die kerk in gebruik geneem is. Die rede is gehou deur ds. J. R. Albertyn. Indrukwekkend was die woord wat hy uitgespreek het oor Ps. 121 : 1: „Ek hef my oë op na die berge." Sinai en Golgota het die hoorders voor hulle oë sien oprys.

Na die diens is daar 'n basaar gehou wat £500 opgebring het.

Die kersfees was nou op hande en die predikant het aangekondig dat hy vir die kinders 'n kersboom gaan oprig. So iets het die kinders nog nooit die oë op geslaan nie! En dit het geblyk een van belang te wees. Die dag voor die plegtigheid het hy na die veld gegaan en 'n jong kareeboom afgekap en na die kerk gebring. Die verslag in *De Christen* het meegedeel dat ds. Kriel daarin geslaag het om die karee „te herskep in 'n pragtige kersboom." Hoe het die ogies van die kleintjies geblink soos die skitterende liggies op die boom, terwyl hulle uitbundig vrolik kersliedere gesing het.

In sy bearbeiding van die kinders het hy veel gemaak van kinderdienste. Hy kon wat hy oor spreek baie aanskoulik vir hulle voorstel. Eendag was sy onderwerp die Nuwe Jerusalem en die Rivier van die Lewe, met sy water helder as kristal. Dit was in die dae toe Dutoitspan maar 'n skaarse watervoorsiening gehad het, en droë, geweldige rooistofstorms. Die kindergemeenskap kon met die beste wil ter wêreld maar nie altyd skoon gehou word nie. En

nou was die preek oor die goue strate en die rivier met die water klaar as kristal. Toe hy oor die rivier uitwei, roep 'n seun met fonkelende oë uit: „Aits, mnr. Kriel, maar sal ons nie daar lekker swem nie!"

In Februarie 1882 is ek na Kimberley beroep. Ek het die beroep aangeneem. Nadat ek in die huwelik bevestig is met mej. G. A. Hofmeyr, is ek deur my boesemvriend in die evangeliebediening bevestig. So het ons twee vriende nou bure geword. Ons het pastorieë bewoon wat geen vier myl van mekaar verwyder was nie. Ons twee eggenotes was ook met 'n band van innige vriendskap aan mekaar gebind. Elke Maandagaand was ons bymekaar — die een week is die aand en nag in die pastorie op Dutoitspan deurgebring, en die ander op Kimberley. Na dié Maandagaande is altyd uitgesien.

Daar moet nou hier iets vertel word van die werk van Kriel buitekant die grense van sy gemeente. Die eerste waaraan hy sy aandag gegee het was dele ten noordooste van Dutoitspan. Dit was in Desember 1881 dat hy die eerste diens gehou het op Doornfontein, drie myl vanwaar die dorp Warrenton later gestig is. Gewoonlik het hy reeds op 'n Donderdag die reis van 49 myl aanvaar, met 'n perdewaentjie en ses fiere rosse daarvoor. So 'n getal was nodig omdat daar 'n „bank" rooi sand gelê het tussen Dutoitspan en die kerkplaas, en dit al die kragte van die perde opgeëis het. Mev. Kriel het haar bepaal by die ruie veld — die gras dit het sy opgemerk, was op plekke hoër as die perde se rugge. Maar hoe het sy ook medelydend dit gadegeslaan dat die moedige diere met soveel inspanning van kragte die rytuig getrek, en ongelooflik vinnig oor die sandbulte gedraf het! Dit was net perde wat aan sand „gewoond" was wat dit kon doen.

Watter gelukkige dae bring die jong predikant deur gedurende hierdie buitedienste. Hier op Doornfontein is hy die gas van mnr. Richard Faul en sy eggenote. Dit is maar 'n klein huisie waarin hulle onderdak kry, so klein dat mnr. Faul en sy vrou vir hulself 'n tent in die agterplaas moet opslaan. Hulle gee hul kamer af. Dit het niks gehelp dat die besoekers daarteen geprotesteer het nie. Dit moet so wees. Dit was vir hulle 'n genot om dit oor te hê vir hul gas en sy vrou.

Nou kon die twee besoekers 'n bietjie uitrus — so tussen die dienste. Na die stof van die diamantdorp asem hulle die reine lug van Doornfontein in. Maar rus is dit eintlik nie. Daar is 'n diens reeds in die aand ná die aankoms, en die hele Vrydag en Saterdag is dit die een ding op die ander. Die doopouers moet ontmoet word, en katkisasie moet gehou word. Baie ander werksaamhede is daar; maar al is dit afmattend om so onafgebroke besig te wees, is dit tog vir hom en sy vrou verkwikkend om enige dae weg te wees van die gewoel van die dorp; en om die oog deur die venster van die kamer of onder die bokseile deur op die wye vlaktes te laat val.

Kriel het dadelik ingesien dat 'n gemeente in hierdie geweste behoort gestig te word. Eers het die gedagte geen byval gevind nie, maar dit het nie lank geduur nie of die gemeentelede het dit ook ingesien dat dit nodig was dat hulle afgestig moes word. Dit het ook gebeur. Die dorp Warrenton is uitgelê en toe is 'n gemeente met dieselfde naam gestig. Kriel wou nou die werk aan iemand anders oorlaat, omdat hy meer as genoeg gehad het om hom besig te hou in sy eie gemeente. Maar hier wou die mense nie van hoor nie; en hulle het hom versoek, ja liefderyk daarop aangedring, dat hy hulle konsulent moes wees. Hy het ingewillig, en ook toegestem om op die dorpsbestuur te dien

en dit as voorsitter. Dit het hom baie hoofbrekens besorg. Hy moes in alles leiding gee, maar hy het met mense te doen gehad wat hom graag gevolg het. Tog het alles nie altyd voor die wind gegaan nie. In een van die openbare vergaderings moes hy 'n onplesierige tyd deurmaak. Daar was 'n roekelose, halsstarrige man teenwoordig wat hom heftig versit het teen iets wat Kriel aan die hand gegee het. Niks kon hom tevrede stel nie. Geen argumente van persone wat teenwoordig was nie, geen verduideliking van die voorsitter nie. Die vergadering het uiteindelik van hom geen notisie geneem nie en oor die saak onder bespreking 'n besluit geneem. Toe die vergadering verby was, hoor lede van die kerkraad wat nog 'n oomblik agtergebly het tot hul verbasing dat die man in opgewonde woordewisseling is met die voorsitter. Ook nou weer wil Kriel hom die saak uitlê, maar hy kan niks uitvoer nie. Die man word almeer heftig totdat hy blind van woede allerhande woorde teen die hoof van die voorsitter slinger. Daaronder hoor die kerkraadslede dat hy bitsig uitsis: „Jy wat jou kos met jou mond (hy het 'n ander woord gebruik) verdien!"

En Kriel — hy swyg.

Die man hou op. Hy verlaat die gebou.

„Hoe kon u dit regkry om stil te bly?" vra een van die persone daar.

Later het hierdie man my vertel dat hy nooit in sy lewe so onder die indruk gekom het van die mag van stilswye nie.

Die huisie wat die kerkraad gehuur het om as pastorie te dien was veels te klein en die kerkraad was verplig om tot die bou van 'n doelmatige woning oor te gaan. Dit het gebeur ongeveer anderhalf jaar ná die inwyding van die nuwe kerk. Die grondplan is deur Kriel self uitgedink — heel eenvoudig was dit en gerieflik. Twee gange het mekaar in die middel van die huis gekruis. Die een het in die

lengte dwarsdeur van die een end van die woning tot die ander geloop, en die ander dwarsdeur van voor tot agter. Elke gang het twee buitedeure gehad. Langs die gange is die kamers gerangskik. Die huis is met bakstene gebou met 'n veranda voor en agter, en het 'n aangename uiterlike vertoning gemaak. Daar is persone wat nie hulle goedkeuring aan die gange kon gee nie, maar hierdie selfde gange het vir Kriel baie goed te stade gekom een nag, toe 'n man in die huis ingebreek het. Die onverskrokkenheid van Kriel het op hierdie geleentheid pragtig te voorskyn gekom. In die nag het hy voetstappe in die huis gehoor. Dadelik spring hy op en die man vlug by een van die deure uit. Kriel gaan die deur goed toemaak en begeef hom weer te ruste. Dit duur nie lank of sy vrou fluister in sy oor: „Daar is hy weer." Kriel vlieg weer uit die bed. Hy gryp sy geweer, wat met bokhael gelaai is, en neem posisie by die punt waar die twee gange mekaar kruis. Hiervandaan kan hy nou die vier buitedeure beheers. Die man het uitgevlug en Kriel vra homself af of hy dit sal waag om ten derde male in die huis te breek. Maar hy staan nie te lank daar te wag nie, of, ja waarlik, daar hoor hy iemand besig met die slot van die agterdeur.

Kriel trek los, maar skiet ekspres hoog. Hy wil nie die man raak skiet nie. Dadelik storm hy na die deur toe, ruk dit oop, en daar sien hy die man in die maanlig oor die sinkheining van die erf klouter. Kriel vuur nog 'n skot agter die man af — weer oorheen.

Mev. Kriel is nou ook by haar man op die agterstoep.

„Abraham," sê sy, „jy het hom geraak."

„Dit kan nie wees nie," antwoord hy. „Ek het oorheen geskiet en ek het hom oor die sinkheining sien verdwyn."

„Maar ek hoor bloed drup — was daar nie twee nie?"

Hulle kyk rond. Daar hang die watersakkie. 'n Paar haelkorrels het daardeur gegaan, en dit lek drupsgewys op die plankvloer van die stoep.

Die man — wie hy ook was — het dit nie dié nag en ook nooit weer gewaag om in die pastorie in te breek nie.

Kriel het groot bekwaamheid aan die dag gelê as voorsitter van die kerkraad. Hy het altyd leiding gegee. Dit was van hom dat inisiatief steeds uitgegaan het, maar so dat die kerkraadslede daarvan oortuig was dat hy hulle opinie oor die saak onder bespreking op hoë prys gestel het. So het dit gebeur dat hy byna alles wat hy in die gemeente wou doen, tot stand gebring het met die hartlike toestemming en medewerking van die kerkraad. Hy kon ook, waar dit te pas gekom het, 'n nodige teregwysing, ja, 'n bestraffing toedien. Een dag het 'n diaken die mense van sy afdeling tot nadeel van die mense in ander afdelings, hoog geroem, en gewys op sy eie voortreflikheid as kollektant, „en eerw. Voorsitter," so het hy sy eiegeregtige toespraak geëindig: „Ek is trots daarop." Ewe bedaard haal Kriel toe twee reëls van 'n gesangversie aan:

„Werp die trotschheid dan, o Heer
Door uw Geest in mij ter neer."

Die westelike deel van die gemeente Dutoitspan het Kriel net so gereeld besoek en bearbei as die oostelike. Dit was die wyk Duplooysburg. Die politieke lyn tussen die Vrystaat en Grikwaland-Wes is in 1871 geproklameer. Deur die vasstel van hierdie lyn is 'n aantal Vrystaters ten noorde van die nuwe grens burgers onder die Engelse owerheid geword. Hiertoe was hulle gedwing deur die wêreldse mag. Hulle kerklike voorregte, egter, wou hulle in die Vrystaatse Kerk bly geniet. Jacobsdal het hulle beskou as

die gemeente waartoe hulle nog altyd behoor. Ds. E. A. J. du Toit het hulle ook as sy lede bearbei en huisbesoek by hulle gedoen tot 1877. Daarna het hulle al meer en meer begin insien dat die toestand nie kon voortduur nie, en hulle het bearbeiding van Dutoitspan verwelkom. In 1882 het die Ring van Colesberg die behartiging van die geestelike behoeftes van die inwoners van hierdie streke op hom geneem en 'n lyn vasgestel tussen die wyk Duplooysburg en die gemeente Dutoitspan met die oog daarop dat hierdie wyk eendag 'n afsonderlike gemeente moes word. Die Ring het dit so bepaal dat die predikant van Dutoitspan hierdie wyk vir sy rekening moes neem. Kerkraadslede is ook uit die wyk gekies, en aan hulle is volle sitting in die kerkraad van Dutoitspan gegee.

Dit was altyd aangenaam vir Kriel om Duplooysburg te besoek. In die begin was dit onder bokseile dat die dienste gehou is. Maar iets meer as 'n jaar nadat Kriel op Dutoitspan gekom het is daar 'n vergadering gehou om planne te beraam vir die optrek van 'n noodkerk. Dit het geblyk op die byeenkoms dat daar reeds £300 in hande was en daar is vir £356 ingeskrywe. 'n Boukommissie is benoem en dit het dadelik die hand aan die werk geslaan. Daar was die hartlikste saamwerking. Sommige lede van die boukommissie het waens geleen om boumateriaal aan te ry, ander weer het tyd bestee om te sien dat die werk goed uitgevoer sou word. Spoedig was die fondament klaar en kon Kriel die hoeksteen lê.

Nadat die kerk voltooi is, het die leraar met veel seën daarin gearbei. Die mense het goed tot die dienste opgekom. As hul eenmaal bymekaar was dan kon daar nie te veel byeenkomste in die kerk vir hulle wees nie. Een aand na die diens het 'n klompie mense vir die predikant gevra om na die kerk terug te gaan en nog 'n diens te hou. Kriel

was klaar. Die kerklok is gelui. Mense het terug gestroom, en baie het van seën getuig.

In 1884 het die inwoners van hierdie wyk bymekaar gekom om die vraag te bespreek of daar nie 'n afsonderlike gemeente kon gestig word nie, soos die plan van die Ring van Colesberg was. Maar daar het niks hiervan gekom nie. Meermale daarna is die saak ernstig in oorweging geneem. Maar altyd was daar iets wat hinder, ook sonder twyfel die stigting van die gemeente Douglas in 1897. Eers in 1920 het die wyk Duplooysburg 'n selfstandige gemeente geword.

## Hoofstuk VI

## MENIGVULDIGE WERKSAAMHEDE

Van tyd tot tyd het Kriel beroepe gekry. Gedurende sy verblyf op Dutoitspan nie minder as sestien nie. Dikwels, ja, meestal het dit hom veel stryd gekos om tot 'n besluit te kom. Dit moet ons verwonder in die geval van een wat soos hy 'n man des geloofs en des gebeds was — een tewens wat besonder naby die Here geleef het. Maar dit was tog so. Dit het meer as eenmaal gebeur dat hy op die Sondagmôre waarop hy sy besluit moes bekend maak nie geweet het wat om te doen nie. Dit was die geval insonderheid met 'n beroep wat hy in 1883 van Lindley ontvang het. Dit was die tweede in dieselfde jaar van daardie gemeente. In sy radeloosheid het hy ook aan die predikant van Senekal, die konsulent, daaroor geskrywe. Die broeder het na die beste van sy vermoë hom raad gegee; maar hy kon niks uitrig nie. Niemand kon nie. Dit was eers op die laaste oomblik dat Kriel lig gekry het. Tot vreugde van die gemeente het hy besluit om die beroep nie aan te neem nie.

Met die tydelike omstandighede van die gemeente het dit gedurende die hele verblyf van Kriel moeilik toegegaan. Maar deur alles heen het hy sy werk moedig aangepak en gedoen. Tog het daar tye van moedeloosheid in sy lewe gekom. Die tydelike het geweldig op sy gees gewerk. Dit was 'n gedurige stryd om te bestaan. Dit was 'n stryd wat maar nie op oorwinning wou uitloop nie. Dit het nie selde gebeur nie dat hy op Sondagaande, ná die dienste van die

dag heeltemal uitgeput en afgemat was na liggaam en siel. Aan hierdie tye van neerslagtigheid het daar egter 'n end gekom. 'n Ander gemoedstemming het in hom opgelewe ná die predikantekonferensie op Middelburg (Kaap) in 1883. Ds. Andrew Murray was voorsitter. Hy het groot invloed op die vergadering uitgeoefen. Dit was sy doel om aan die vergadering duidelik te maak dat die Heilige Gees aan die gemeente gegee is en dat Hy in elke gelowige leef. Dit moes daarom die doel wees van elkeen wat deur die geloof die versekering het van die vergifnis van sy sonde, om ook deur die geloof versekerd te wees van die inwoning van die Heilige Gees. As die gelowige in hierdie versekering lewe, moet hy by toeneming 'n heilige, sterk, vreugdevolle lewe lei.

Hierdie konferensie was vir Abraham Kriel tot onuitspreeklike seën. Nuwe lig het vir hom opgegaan. Die tye van uitgeputheid en van neerslagtigheid het nie terug gekom nie, of, as hulle gedreig het om hul verskyning te maak, het Kriel oor hulle die seëpraal behaal. Hy het meer as eenmaal aan my gesê, dat hy vroeër Gesang 189 : 1 na 'n aanddiens as slotsang opgegee het:

Zoo blij de landman moe' van 't ploegen
De neigende avondschaduw groet;
Zoo blij zien wij bij al ons zwoegen
Dat onze dag ten einde spoedt.

„Nou," het hy met stralende aangesig gesê, „nou gee ek dit nie meer op nie."

Hy het sy aandag in die besonder gewy aan die belange van die jongmense. Vir hulle moes hy sy beste kragte inspan, dit het hy gevoel; en op allerhande maniere het hy gesoek om hulle tot nut te wees. Een aand in 1884 het hy 'n vergadering gehou om die vraag te bespreek of daar 'n

„Vereniging van Christelike Werksaamhede" (Christian Endeavour) tot stand kon kom. Maar dit het by die jongmense nie ingang gevind nie. Daar was op die byeenkoms baie min geesdrif en van die hele saak het nie veel tereg gekom nie. Later het hy beter geslaag toe hy 'n Christelike Jongelingsvereniging opgerig het. Van hierdie vereniging het seën uitgegaan. Daar was tye van bloei, maar ook van stilstand en agteruitgang. Nadat dit drie jaar bestaan het, raak dit in 'n kwynende toestand. Kriel teken daaromtrent aan, dat die feit dat die vereniging nog bestaan iets is waarop die aandag kan bepaal word, omdat dit swaar is om op die diamantvelde enige inrigting in stand te hou. Verder teken hy aan dat iets gedoen moet word om nuwe lewe aan die vereniging te gee; en hy besluit toe dat 'n „Tea Meeting" gehou moet word. *'n Tea Meeting!* Dit was 'n geselligheid wat op die diamantvelde in dié dae dikwels gehou is om fondse in te samel. Vir 2s. of 3s. word toegang verskaf. Lang tafels staan gedek waar die mense gaan aansit, en hulle is gesellig bymekaar vir 'n paar uur. *Tea Meetings* is gehou deur almal wat iets nodig gehad het om die fondse van hul inrigtings te styf. Die Hollandse kerke het op voetspoor van die Engelse, ook hierdie manier om geld byeen te bring, aan die hand geneem. Selfs die kleurlinge het hulle s'n gehad. Dit was byna elke week dat een of ander „tea meeting" in die koerante geadverteer is.

Kriel besluit dan om sy jongmense bymekaar te kry, om geldmiddele byeen te bring — dit egter nie in die eerste plek nie — maar veral om hulle gesellig byeen te laat wees. Die „tea meeting" is gehou, 'n genoeglike aand deurgebring en die band van liefde versterk. Behalwe dit kry die kwynende vereniging nuwe lewe en gaan 'n tyd van bloei in.

Die huwelik van Kriel en sy gade is nie dadelik met kinders geseën nie. Eers op 17 November 1887 het hulle

eersgeborene die lewenslig gesien. Aan hom is geen familienaam gegee nie, maar die naam Timotheus. Waarom die vreemde naam? Kriel was om verskillende redes in die tyd besonder onder die indruk daarvan dat waaragtige diensvaardigheid 'n deug was wat maar selde aangetref word. Dit het hom dus des te meer getref dat diensvaardigheid juis 'n karaktertrek van Timotheus was (Filip. 2 : 20). Paulus skrywe daar dat hy niemand gehad het van dieselfde gesindheid as Timotheus wat die belange van die Filippiërs behartig nie. As hierdie seuntjie, dink Kriel, nou hierdie deug maar kan besit! Sy naam moet Timotheus wees. Vyf jaar daarna op 15 Augustus is 'n tweede seun gebore. Hy het nou 'n familienaam gekry, Christofer. Daarna het Maria die lewenslig gesien en is na haar grootmoeder Kriel vernoem. Maar die huis was nooit sonder kinders nie. Nadat die niggie, Maria Kriel as geselskap, 'n tydjie in die pastorie deurgebring het, is sy na die ouerlike huis in Franschhoek terug, en toe is Sarie van Heerden, 'n niggie van mev. Kriel, as kind opgeneem. Sy was as dogter in die huis totdat sy in die huwelik getree het. En toe daar al eie kinders was, het die hart nog altyd uitgegaan tot ander, en die is as eie kinders versorg en opgevoed totdat hulle in die huwelik getree het. Van hierdie liefde was drie meisies die voorwerp.

Daar was maar altyddeur besorgdheid in verband met die tydelike omstandighede van die gemeente. Deur die bou van die kerk wat £4,500 gekos het, het die gemeente in 'n skuld geraak waarvan dit nie verlos kon word nie. Die kerkraad het rondgeval om planne uit te dink om dit te verminder. Eindelik besluit hy om by die gemeentelede aan te klop om geld sonder rente voor te skiet sodat daarmee 'n deel van die kapitaal kon afbetaal word. Maar wie moes hierdie taak vir sy rekening neem? Alle oë is op die predikant gevestig. Sal hy die werk nie wil aanvaar nie? Die predi-

kant stem in en gaan meteens onder die gemeentelede rond, om somme van £5 en hoër te vra. Bo alle verwagting is die uitkoms. Krediteure laat bedrae van £5 tot £50 van hul geleende geld afskrywe, ander gemeentelede dra by — nie lenings nie — maar vry gifte; en die resultaat is dat, saam met die opbrengs van 'n susterbasaar, die som van £608 0s. 2d. in hande kom. 'n Beskeie som! Ja, maar in gedagte moet gehou word dat dit vir Dutoitspan 'n prinslike bydrae was. Kriel teken ook aan: „Niet ons, o Heere, niet ons, maar Uwen Naam geef eer!"

Maar hoe verblydend dit alles is, toereikend is die ingesamelde gelde nie. Dit is 'n bewys te meer dat die gemeente nie in staat is, sonder bystand, sy skuld af te betaal nie; Kriel sien dit in. Hy sal by ander gemeentes verlof moet vra om binne hulle grense te kollekteer. Hy dink ook 'n plan uit en het die gemeente in die oog waar hy 'n begin sal maak. Maar dit sal 'n lang gekoesterde hoop te pletter slaan: dié om aan Europa 'n besoek te bring. Hy wou enige jare in die gemeente arbei, en dan op reis gaan. Nou moet hy die gedagte daaraan vir 'n onbepaalde tyd opgee. Hy kan die reis tog nie onderneem nie, terwyl daar 'n skuld van meer as £2,000 op die gemeente rus. Eers moet die skuld uitgedelg word. Hy sal dan bly, en sy plan van geld by ander gemeentes in te samel uitvoer; maar een aand by die huisgodsdiens word dit vir hom duidelik dat dit God is wat die skuld sal afbetaal op Sy eie tyd en op Sy eie manier, en dat hy die reis met vrymoedigheid dadelik kan onderneem.

## Hoofstuk VII

## REIS NA EUROPA. AFBETALING VAN DIE SKULD

In die eerste helfte van Maart het Kriel tydelik afskeid van sy gemeente geneem, en met sy eggenote kort daarop van Kaapstad vertrek. Na 'n voorspoedige seereis het hulle in Plymouth geland.

Nou sou hulle rondgaan om alles wat besienswaardig is te bekyk! Sekerlik. Kriel was een wat met sy oop oë deur die wêreld gegaan het. Maar dit was nie daarvoor dat hy die reis onderneem het nie. Dit was vir hom voor alle dinge om te sien watter groot werk God in die ou lande aan sy kinders gegee het om te doen. Daarom het hy dadelik van Plymouth afgereis — nie na Londen toe nie, maar na Bristol, om daar die weesinrigting van George Müller 'n besoek te bring. Wat 'n weelde was dit vir hom om alles te besien, en navraag te doen hierna en daarna. Hy het alles simpatiek in oënskou geneem, en aldeur die vraag vir homself gedoen of hy nou nie hier ter skool moes gaan nie in voorbereiding tot wat God hom later sou roep. Daar was toe 2,000 kinders in die weeshuis. Hulle was toevertrou aan 112 versorgers. Die uitgaaf het £200 per week beloop. Die twee besoekers het hulle besonder daarby bepaal dat George Müller geen private inkomste gehad het nie, en dat hy vir alles in sy groot inrigting op die Here sy vertroue gevestig het. Dit is wat Kriel onder ander aan sy gemeente skryf: „Wij staan verbaasd over zulk een geloof, en toch moeten wij ons eerder verbazen over ons ongeloof; want heeft de Here niet gezegd: ‚Al wat gij den Vader zult bidden in Mijnen Naam, dat zal Hij u geven?"



Die Hotel wat Kriel gekoop en verander het in 'n Christelike J.V.-Tehuis.

Toe na Londen. Die City Temple is ook besoek, maar Joseph Parker en hy was geen geesverwante nie. Vir Parker se groot bekwaamheid het hy 'n oop oog gehad, maar hy sê dat Parker nie genoeg ballas aan boord het nie, en dat dit derhalwe gevaarlik is in alle weer met hom onder seil te gaan.

Verder is hy verbaas oor wat hy alles in die wêreldstad sien, veral die drukte op die strate. Dit tref hom dus des te meer dat dit so stil in dieselfde strate op sekere geleenthede kan wees — op Goeie Vrydag, by voorbeeld. „Ek het," so skryf hy verder, „maar 'n stippie van die stad gesien, maar sover ek kan merk, het Londen op Goeie Vrydag meer 'n godsdienstige en feestelike houding as Kimberley en Dutoitspan op hierdie dag. Nie alleen is die publieke kantore gesluit nie, maar die winkels ook en die werk is orals gestaak."

Van Engeland is hy na Skotland met die doel om die inrigting van Quarrier te besoek. Hier het die „Cottage System" waarop die Weeshuis ingerig was, hom in die besonder geïnteresseer. Hy het ingesien dat dit die beste manier is om die kinders te laat saamwoon, omdat dit die naaste kom by die lewe in die huisgesin.

Hy het ook terwyl hy in Engeland was, die geleentheid waargeneem om een van die konvensies van Keswick by te woon. Hier het sy siel opgehaal.

Op die vasteland het hy veel rondgegaan, en aan die beroemde inrigtings van Bodelschwingh in Bieleveld 'n besoek gebring. Hy is daarna terug na die vaderland versterk na liggaam en siel, met nuwe moed, nuwe idees, nuwe planne.

Die eerste ding wat hom in die aangesig gestaar het, was die kerkskuld. Maar dit was vir hom geen skrikbeeld nie. Hy het dadelik onderneem om £1,500 te gaan kollekteer by

gemeentes, veral van die Vrystaat, terwyl die kerkraad dit op hom geneem het om die resterende £500 op te bring.

Die eerste predikant van wie hy verlof gevra het om te kollekteer was ds. P. S. van Heerden, toe predikant van Boshof. Van Heerden telegrafeer dadelik dat hy welkom sal wees. Kriel is meteens klaar en vertrek met kar en vier perde; maar 'n groot teleurstelling wag hom. Hy het net gearriveer op Boshof toe Van Heerden uit 'n kerkraadsvergadering kom. „Ek het slegte nuus vir jou," sê hy. „Die kerkraad maak daarteen beswaar dat jy hier sal kollekteer. Hy is van plan om 'n traliewerk om die kerk te sit en wil self daarvoor 'n groot insameling in die gemeente doen."

Dit is 'n geweldige skok. Hy het die volle oortuiging dat hy op die weg van die Here is, en nou moet hy dit hoor! Maar uit die veld is hy nie geslaan nie. Aan ds. Gustav Radloff, wat daar op Boshof is om met die Nagmaal te help, sê hy: „Ek gaan tog die geld hier kry, ten spyte van die kerkraad se besluit."

Van Heerden is diep gegrief, dit spreek vanself. Hy het gedink dat daar geen beswaar by die kerkraad sou wees nie; vandaar sy telegram. Hy versoek Kriel om in elk geval nie dadelik weg te ry nie, maar op Sondag die nabetragtingsdiens waar te neem. Daarvoor is Kriel te vinde. Hy is tog op die weg van die Here, en op Boshof moet hy bly om verder aanduidings van God te kry.

Toe sy beurt kom om by die nabetragtingsdiens op te tree, het hy die geleentheid waargeneem om aan die gemeente mee te deel wat die doel was van sy koms op Boshof. Hy wys op die besluit van die kerkraad en verklaar dat hy nou geen vrymoedigheid, ja, geen reg het om 'n kollekte te vra nie. Maar hy gaan voort en wys op wat die aanspraak van Dutoitspan is op gemeentes buitekant sy grense. Van alle dele van die land is daar lede van ander

gemeentes op die diamantvelde. As dié gemeentes dan die diamantvelde help dan help hulle hulself indirek. Verder is Dutoitspan en Kimberley die mark van Boshof en die omliggende gemeentes. Dit is dus nie onredelik as Dutoitspan in sy armoede en nood 'n beroep doen om hulp op gemeentes buite sy grense nie. Hy het met oortuiging, met gloed, met krag gespreek, en 'n geweldige indruk gemaak. Onder die sing van die laaste gesang konfereer die kerkraadslede haastig. Een van die lede vra ds. Radloff om aan ds. Kriel op die preekstoel mee te deel dat dit hom vrystaan om 'n kollekte te vra. Maar Kriel het beswaar. Hy het aan die gemeente net vertel dat hy niks vandag sal vra nie. Daarop kondig ds. Radloff aan dat daar nou 'n kollekte van die gemeente gevra word vir Dutoitspan. Die gemeente antwoord geesdriftig met 'n som van £90!

Van Heerden bring na die diens die saak weer voor die kerkraad, met die gevolg dat aan Kriel verlof gegee word om vir bydrae in die gemeente rond te gaan. Die kerkraad bied selfs aan om vir sy vervoer van plaas tot plaas te sorg; maar hy moet net eers veertien dae die kollektereis uitstel, totdat dit geryp het en die kwaai perdesiekte verby is.

Met die kollekteer word na die veertien dae 'n begin gemaak. Dit is in die volle vertroue dat hy in die weg van die Here is. Hy beskou dit as 'n veldslag wat hy lewer. Aan sy vrou skryf hy: „Ek vertrou dat julle besig is met die werk van Moses op die bergtop, terwyl ek soos Josua op die slagveld stry." Van plaas tot plaas spoed dit. Hy word wel 'n paar dae deur reën gehinder, maar anders gaan dit voorspoedig. Dit is wat hy ná vyf dae aanteken: 194 skape en £17 17s. 0d., kontant ter waarde van £125. Dit staan gelyk met £25 per dag. Dit is ook „volgens sy geloof." Hy sal dus, sê hy, in veertig dae £1,000 uit Boshof kry. „Maar," so vervolg hy, „die Here is magtig om te

gee ver bo die som wat ek verwag, en in die toekoms sal ek die mildheid van die Here nie by £25 per dag bepaal nie, maar met dankbaarheid ontvang wat Hy elke dag gee."

Ons kan ons bepaal by sy bekwaamheid om te kollekteer. Maar dit was meer sy persoonlikheid wat op die mense invloed uitgeoefen het. Hulle kon nie daarvan rekenskap gee nie. Waar ander niks kon kry nie, het hy veel ontvang. Mense by wie hy kom, wou gee, graag gee. Nooit het hy ontdek nie — hy wou dit ook nie uitvind nie — wie in die kerkraad teen die kollekte was nie. Almal het tog op die ou end ingestem dat hy kon kollekteer. En die gemeentelede — die een was hartliker as die ander. Die deure het orals vir hom oopgegaan. As iemand afwesig was, het Kriel meer as eenmaal gevind, as hy by die woning aankom, dat die man dit met sy vrou afgespreek het wat gegee moes word, en daar was die gawe klaar. Bowendien het Kriel geen moeite gehad met die insameling van die vee nie. Die kerkraad het 'n man daarvoor aangestel. Alles is by die venduafslaer gebring en deur hom verkoop en dit sonder kommissie.

Van die gemeente Boshof het hy na Winburg gegaan. By sy aankoms het die predikant die hoop uitgespreek dat die gemeente 'n goeie kollekte sal gee.

„Wat noem u 'n goeie kollekte?" vra Kriel toe.

„So 'n pond of twintig," was die antwoord.

„En dink u dat ek met kar en vier perde van Dutoitspan na Winburg vir £20 kon kom?"

"Hoeveel wil u dan hebben?"

„Die gemeente kan my gerus £100 gee."

Hartlik lag ds. Van Heyningen. „Ik wil u bijna beloven om £100 bij te voegen als de gemeente u £100 geeft."

„Moenie so gemaklik dit sê nie," waarsku Kriel; „u sal miskien u tjek moet gee."

Na die diens vra Kriel die gemeente om hul bydraes voor die preekstoel aan hom te kom oorhandig. Die gehoor is klein — dit is maar 'n gewone Sondag — maar almal is gewillig, ja, meer as gewillig. Die een ná die ander bring sy offer.

Toe Kriel, in opgewekte stemming in die pastorie kom, sit die predikant al met sy gesin aan tafel.

„Wel," vra hy, „hoeveel?"

„Waar is u tjek?" is die wedervraag.

„Wat heeft u dan gekregen?"

„£92, en ek gaan vanaand nog die orige £8 kry."

„De mensen zijn gek! Gelukkig heb ik ‚bijna' gezegd. Ik versta er niets van. Mij geven zij nooit zoveel!"

„Ja," is die antwoord, „maar julle het dit ook nie nodig nie."

Die aandkollekte was iets oor die £8.

Ek sal nie verder in besonderhede tree nie. Ek meld maar net dat hy ook gekollekteer het in Ficksburg waar die agtenswaardige Herman van Broekhuizen hom self rondgeneem het. Ook in etlike ander gemeentes. So is die skuld afbetaal.

## Hoofstuk VIII

## SENDINGWERK. EVANGELISASIE. ARMESORG

Die lot van sy medemens het altyd swaar op die hart van Kriel geweeg, en, by name, dié van die onbekeerde mense. Hy het dit gedurig besef dat dit sy roeping was om te sorg vir die siele wat aan hom toevertrou was.

Hy het vurig belang gestel ook in die lot van inboorlinge en kleurlinge wat in Dutoitspan gewoon het. In 1881 is die kerk van die sendinggemeente, nadat dit vergroot is, in gebruik geneem, en 'n jaar daarna is 'n tweede sendinggemeente gestig vir kleurlinge afkomstig van Beaufort-Wes. Hy het ook veel vreugde gehad van die Basoeto-gemeente in verband met ons Kerk. Met al hierdie werksaamhede vir naturelle en gekleurdes, het hy by wyle tot ag-en-twintig maal in een jaar vir hulle in die verskillende kerkgeboutjies die Nagmaal bedien. Die naturelle veral kon nooit genoeg van hom geniet nie. Ou Dawid die evangelis van die Basoeto-kerkie, het Kriel gedurig gevra om na sy gemeente te kom, en as hy daar was, het hy hom nie maklik losgelaat nie. Een namiddag kom hy na die pastorie en „praat mooi" dat Kriel tog moet kom en godsdiens hou.

„Dawid, ek kan nie," sê Kriel. „Ek moet nog vanmiddag na Wesselton gaan, en vanaand weer hier in my eie kerk preek."

„Ag, meneer," smeek ou Dawid, „kom gee tog net een beker water."

„Nou toe, ou Dawid, loop maak jou mense bymekaar."

Die drie sendingkerke op Dutoitspan het gedurig „tea meetings" gehou, wat Kriel en sy vrou moes bywoon, en dit het so voortgegaan totdat die eerw. F. J. Ochse leraar van die gemeente van gekleurdes geword het.

Ja, sy hart was vir die sendingsaak. Sendelinge soos Dardier en Goy was altyd welkom onder sy dak. Geloofsmanne was vir hom en sy vrou steeds tot voorbeeld en seën.

Maar sy eintlike werk was onder sy eie mense, en dit was by hom 'n gedurige vraag wat hy vir hulle kon doen. Hy het hart en siel saamgegaan met evangelisasie-arbeid. Telkens dan as daar deur iemand 'n reeks van spesiale dienste gehou is, het hy daarin belang gestel en daaraan deelgeneem. So het dit gebeur dat hy dit verwelkom het toe daar dienste deur Spencer Walton eenmaal op Dutoitspan en Kimberley was. Ds. Andrew Murray het ook op uitnodiging van die kerkraad Dutoitspan besoek en 'n week lank gearbei. Daar was baie wat getuig het dat hulle tot lig gekom het en die geloof van ander is versterk en bevestig.

Met die beste wil ter wêreld kon Kriel nie al die werk volbring wat in sy gemeente nodig was nie. Dit was in die besonder die geval wat betref die armes en verwaarloosdes. Daar was 'n heel aantal mense wat dit maar swaar gehad het om genoegsaam kos en klere vir hul huisgesinne te verdien. Hulle moes opgesoek en bearbei word. In hulle geestelike behoeftes moes ook voorsiening gemaak word. Dan was daar die verwaarloosde en hawelose kindertjies. Hy self het nog geen kans gesien om in hul belang iets te doen nie; maar dit het hom onuitspreeklik verheug toe die Newton-Tehuis in Kimberley op 22 April 1891 geopen is. „Dit is nou 'n werk," het hy gesê, „wat ek graag sou wil behartig." Hy het altyd meegewerk met alles wat aan die hand geneem is om die versonkenes te red en op te hef.

As hy en sy kerkraad dit nie kon doen nie, hoe goed was dit dat ander dit wou onderneem. Daarom het hy baie simpatiek gestaan teenoor die *Cape General Mission* toe dit begin het om te werk onder die armes op die diamantvelde. Maar dit het hom nie gerus gestel nie — die gedagte het by hom posgevat dat hy hierdie werk maar nie somaarso in die hande van vreemdes kon laat nie. Toe het hy self begin. 'n Dogter van ds. Andrew Murray, Mary, bygestaan deur 'n ander dame, het die werk onder toesig van die kerkraad begin. Daar was geen geldmiddels om hierdie werksters te salarieer nie. Maar hulle het die posisie verstaan. Hulle het in die geloof gearbei — sonder traktement. Die woning wat vir hulle deur die kerkraad verskaf is, het die naam gedra van Sendinghuis. Wat het daar seën uit hierdie sendinghuis uitgegaan! Die bewoonsters het niks besit om in die tydelike behoeftes van die armes te voorsien nie, maar hulle is in staat gestel om tot seën te wees deur gifte te bestee wat ingekom het van gemeentelede en ander persone wat in die werk belang gestel het.

Dit het nie lank geduur nie of die werksaamhede het so groot geword dat die getal susters tot vier aangegroei het. Een van hulle het onderwys op Wesselsbron gegee. Sy moes daarheen elke dag vervoer word. 'n Karretjie en perd het Kriel hiervoor in hande gekry en ook voer wat vir die dier daagliks nodig was. Aan 'n behoeftige man wat om hulp aangeklop het, is werk gegee en daarby is dit sy taak gewees om die karretjie heen en weer te drywe.

Die sendinghuis moes vir voedsel vir 'n groot aantal mense sorg. Een môre het Kriel met 'n groot ouderwetse driebeenpot aangestap gekom. „Dit is alles wat my geldmiddels my toelaat om te koop," het hy vir die susters gesê; „nou moet julle daarvoor sorg dat dit gedurig aan die kook bly." En dit het aan die kook gebly. „Dit is wonderlik," het mej.

Murray verhaal, „hoe die Here daarin voorsien het dat daar vir tagtig kinders elke dag soep kon gemaak word." Hulp het van verskillende kante gekom. Een persoon het brood gegee, 'n ander wat anders. Ds. en mev. Kriel het seker slagters daartoe beweeg om van tyd tot tyd, by beurte, bene vir die maak van die soep te gee. Ja, voorspoedig het dit gegaan en Kriel was nie daarmee tevrede dat sy eie gemeente alleen in hierdie seën sou deel nie, hy het sy kollega op Kimberley daartoe gebring om so 'n werk in die gemeente te begin.

Die lot van die jeug het voortdurend swaar op sy hart gelê. Gedurig het hy homself afgevra wat hy vir hulle moes doen, nie op geestelike gebied alleen nie, maar ook op tydelike. Daar was die vraagstukke by voorbeeld, van die kos en inwoning. Waar geniet die jongmans wat in die myne werk elke dag hul voedsel? Is dit nie sy plig om vir 'n plek te sorg waar hy met 'n geruste gemoed hulle kan sien gaan nie? Hy is elke dag besig met hierdie vraag, en daar val 'n kans vir hom op sy weg. 'n Hotel kom in die mark. Dit is *The Standard Hotel* in Central-weg. Hierdie hotel moet hy koop! En die geld wat nodig is om dit in hande te kry? Dit maak by hom geen saak nie. As dit op die weg van God lê dat hy dit moet koop, dan moet hy dit koop, en nou is dit op die weg van God. Daar moet plek wees vir sy jongmans waar hulle in 'n gesonde atmosfeer bymekaar kan kom, en die hotel sal hy herskep tot so 'n plek. Met sy vrou en die sendingsusters wag hy die aand voor die vendusie op die Here in die gebed. Die volgende dag koop hy die hotel. Hy kom op straat en kry George Smit te perd.

„George," sê hy, „leen my £600. Ek het die hotel gekoop."

„Goed," sê George, „u kan dit kry."

Die hotel is dan aangeskaf. Die gebou is nou in die besit van die kerk. Dit is alles 'n geloofsaak. Alles word nou verander wat die karakter van die gebou betref. In plaas van die uithangbord met die woorde *The Standard Hotel* staan daar te lees *Christelijke Jongelingsvereeniging*. Die biljartkamer word nou 'n leeskamer, en die „bar" 'n koffiekamer waar ook Bybels en Christelike lektuur gekoop kan word. Die kamers word almal mooi ingerig, sodat ook reisigers daarin ontvang kan word.

Die jongmans maak daar goed gebruik van. Dit is vir hulle 'n veilige toevlugsoord. Tot veertig persone het somtyds daar hul maaltye geniet.

Eers is die werk toevertrou aan 'n egpaar van wie goeie verwagtings gekoester is; maar die twee het nie daarin geslaag om uit die skuld te bly nie. Onder hulle bestuur was dit nie selfbetalend nie. Toe het mev. Goslin die saak behartig. Sy het 'n skuld van £200 afbetaal en aan die end van die jaar het haar boeke 'n voordelige saldo getoon. In Julie 1892 is die bestuur van alles in die hande van die eerw., nou ds., W. P. J. Poën oorgegaan. Hy was nog aan die inrigting verbind toe ds. Kriel van Dutoitspan vertrek het.

## Hoofstuk IX

# VERTREK VAN DUTOITSPAN

In sy lewe en werk op Dutoitspan het dit gedurig uitgekom dat Kriel die liefde van sy kinderjare en jeug vir die vry natuur altyd behou het. 'n Ideale feesviering kon in sy oë nie gehou word binne vier mure nie; nee, maar daar in die ope lug. Dikwels het hy feestelikhede in die veld of op die oewer van 'n rivier georganiseer. Nou was dit 'n sondagskoolpiekniek, dan was dit 'n godsdienstige byeenkoms. Hy het graag verlof gevra van eienaars van plase om op hul landgoed 'n dag met die feesvierende menigte deur te bring. En nou, kort voor sy vertrek van Dutoitspan, was daar, om maar twee te noem, 'n groot dankseggingsfees op 3 November 1891 op die eiland by die saamloop van Modder- en Rietrivier en op 20 Junie 1892 'n samekoms in verband met die sondagskool op die plaas van mnr. Louis Kotzé, Spytfontein.

'n Stille tevredenheid het die gemeente in besit geneem na die afbetaling van die skuld. Dit het nie meer as 'n knellende las die gemoed terneer gedruk nie. Die tye was swaar. Die agteruitgang op tydelike gebied groot. Daar was ook nog 'n skuld op die tehuis en die saal van die jongelingsvereniging; maar ten spyte van alles het daar 'n tydperk van rus ingetree. Dit was daaraan toe te skrywe dat die gemeentelede hulle ten volle verlaat het op hulle predikant. Hy sal wel weet, het elkeen gedink, hoe om elke moeilikheid tegemoet te gaan en dit uit die weg te ruim. Dan was, danksy die organiserende talent van die leraar,

alles in orde wat die gewone werksaamhede betref: die bidure is gereeld gehou en ook die vergaderinge van die jongeliede en die sondagskool. Met alles het dit na wens gegaan. Niemand het gedink aan wat daar op die dag van môre gaan gebeur nie.

Ydele gerustheid! Daar kondig die predikant een Sondagmôre af dat hy 'n beroep ontvang het uit Transvaal van die gemeente Witwatersrand-Wes. Groot is die ontsteltenis. Maar die gemeente koester die hoop dat hulle leraar vir die beroep sal bedank. Hy het tog al so baie beroepe gehad, en, hoe groot 'n stryd dit hom ook elke maal gekos het, hy het elke keer die beroep van die hand gewys. Dit sal wel ook die geval met hierdie een wees! Maar in hierdie verwagting is die gemeente teleurgesteld. Op 12 Februarie 1893 het die predikant bekend gemaak dat hy gelei is om die beroep aan te neem. Die verslaenheid en die smart van almal was groot.

Op 16 April het Kriel afskeid geneem op Duplooysburg. Die Woensdag daarop was hy teenwoordig op 'n „tea meeting" — die naam was nog nie met die van resepsie vervang nie — die laaste „tea meeting" wat hy op die diamantvelde sou bywoon. Hier was daar behalwe die gemeente, talle van mense van ander kerke teenwoordig. Adresse is voorgelees en beurse oorhandig aan die predikant en sy vrou. Toesprake is gehou uit die hart en tot die hart.

Daar moes ook vaarwelwoorde uitgespreek word op ander plekke. Dit is geskied in die sendinggemeente en die Basoeto-gemeente. Wat 'n besige tyd het hy gehad! Dit kan elkeen verstaan. Dit val ook elke vertrekkende predikant te beurt. Maar wat ek nou gaan vertel behoort nie tot die afskeidswerksaamhede van elke predikant wat besig is om sy gemeente te verlaat nie. Hiervoor het Kriel die laaste ag dae afgesonder — die tyd daarvoor uitgewoeker. By

alles wat hy gedoen het met vaarwel sê en die inpak van boeke en huisraad, het hy tyd gemaak vir 'n week van gebed, het hy sy kragte gewilliglik elke aand gewy aan 'n byeenkoms met sy gemeente. Dit was 'n laaste poging wat hy aangewend het om deur Gods genade siele te red en die gelowiges op te bou.

Vir sy afskeidswoord op 30 April het hy tot teks gekies 1 Pet. 5: 10, 11: „De God nu aller genade Die ons geroepen heeft tot Zijne eeuwige heerlijkheid in Christus Jezus, nadat wij een weinig tijds zullen geleden hebben, Dezelve volmake, bevestige, versterke en fondeere ulieden. Hem Zij de heerlijkheid en de kracht in alle eeuwigheid. Amen."

So het hy sy werk op Dutoitspan afgesluit. Kon hy beter slotwoord gekies het? Dit was ook 'n doksologie. Aan God die heerlikheid en krag in alle ewigheid.

## Hoofstuk X

# NA DIE TRANSVAAL

Donderdagmôre, 1 Junie 1893, arriveer Kriel en sy vrou en kinders op Johannesburg. Hy word verwelkom deur die konsulent, ds. H. C. J. Becker, en enige lede van die kerkraad. Ds. J. N. Martins en 'n ou medestudent, ds. H. L. du Toit, is ook op die platform.

Weer ondervind die egpaar hoe hartlik 'n Afrikanergemeente 'n nuwe leraar ontvang. Hulle hoor die kinderstemmetjies in 'n welkomslied, en adresse word deur die kerkraad en sondagskool aangebied. In sy antwoord kan Kriel Dutoitspan nie vergeet nie. Hy spreek van die band wat moes gebreek word; maar — hy is nou hier! God het hom na Witwatersrand-Wes geroep. Hy het die stem gevolg wat hy gehoor het.

Die opkoms vir die bevestigingsdiens wat die volgende dag plaasgevind het, was groot. Van die buitewyke het die gemeente goed opgekom, en die Kerkplein staan vol waens en tente. Ja, waens en tente rondom die kerk en die geur van braaivleis in die lug. Alles eg ondervelds. Maar dit sal nie meer lank duur nie. 'n Ander geslag met ander sedes en gewoontes is aan die opgroei.

Kriel is bly dat die rede uitgespreek kan word deur ds. H. S. Bosman, saam met wie hy jare lank onder dieselfde dak op Stellenbosch gewoon het. Volgens *De Volksbode* moet dit „'n kostelijk woord" gewees het. Op Sondagmôre doen die bevestigde sy intree na aanleiding van 1 Joh. 1: 3: „Wat ons gesien en gehoor het omtrent die woord van die

lewe, verkondig ons aan julle, sodat julle ook gemeenskap met ons kan hê; en ons gemeenskap is met die Vader en met sy Seun, Jesus Christus." Hierdie teks het uitgedruk sy eie ervaring van die ewige dinge. Hy het gesien en gehoor van die Woord van die lewe, en nou verkondig hy dit. Hy spreek dit uit, hy redeneer nie. Hy getuig van wat hy ondervind het. Met eerbied sou hy dit vir sy Here en Meester kon nasê: „Ons spreek wat ons weet en ons gee getuienis van wat ons gesien het."

Die nuwe predikant bevind hom in 'n ander land en in 'n ander kerk. Hierdie kerk het 'n woelige verlede agter die rug — dit het ook 'n ander kyk op die lewe as die Kaapse Kerk. Die mense is ook 'n ander tipe van Afrikaners. Daar is 'n duidelike verskil tussen die egte Transvaler en die Kolonialer, selfs die Vrystater. Maar met hierdie tipe sal hy minder te doen hê. Hierdie Transvaalse soort woon in die buitewyke van sy gemeente. Die buitewyke is wel uitgestrek maar dun bevolk. Die grootste aantal lede van Witwatersrand-Wes woon op Langlaagte en in sy omgewing. Hulle is opsigters in die myne. Verder is hulle persone wat op Johannesburg en in sy voorstede 'n lewensbestaan vind. Baie van hulle behoor tot die armste bewoners van die Rand. Hy sal dus vir gemeente dieselfde klas van mense hê waarmee hy op die diamantvelde te doen gehad het. Daar sal min verskil wees tussen sy werk hier en dié waarmee hy totnogtoe besig was.

Die gemeente is uitgestrek. Jukskeirivier is die grens in die rigting na Pretoria, ongeveer twintig myl van Langlaagte af; en ten suide is dit tot naby die Vaalrivier; ten weste tot by Roodepoort. Die dorpsgedeeltes bestaan uit Fordsburg, Florida en Maraisburg.

Met 'n „spider" en twee muile begin hy sy herderlike werk. Hierdie vervoermiddel word egter gebruik vir sy

buitewyk. Veel van sy werk doen hy te voet. Ons kan ons wel daarby bepaal, in ons dae van motorkarre. Dit was met 'n „spider" dat hy huisbesoek gedoen het in die buitewyke Kliprivier, Maraisburg, Florida, Waterval. Hy het op hierdie middelpunte ook buitedienste gehou.

Die stoflike belange van die gemeente moet nou ook behartig word. 'n Pastorie is nodig en dit word spoedig gebou. Dit is 'n eenvoudige woning van sinkplate gemaak met bakstene van binne uitgevoer. Hy het 'n stewiger huis op Dutoitspan gehad.

Ook aan die onderwys wy hy tyd en kragte. Daar bestaan skole, maar hy sien dit in dat hulle nie genoegsaam voldoen in die behoefte wat daar bestaan nie. Hy hou vergaderings met sy gemeentelede en die een na die ander skool word gestig. Die sondagskool geniet sy besondere belangstelling. Hy reorganiseer die bestaande sondagskole op Langlaagte en in die dorpswyke. Hy stig nuwes in die uitgestrekte wyke van sy gemeente. „Dit was 'n groot werk," het sy vriend, mnr. Steph. P. Malan, in sy mededelinge in *De Vereeniging* gesê. Nou dat die naam van Stephanus Malan genoem word, moet opgeteken word dat daar 'n innige band van vriendskap gelê is tussen hom en Kriel van die oomblik dat hulle in aanraking met mekaar gekom het. Elke dag het hulle mekaar ontmoet en in die studeerkamer saam gebid. „Gedurende meer as vyf-en-dertig jaar," het Stephanus Malan in sy stukke in *De Vereeniging* gesê, „was ds. Kriel vir my 'n inspirasie; ek ag geen moeite of opoffering te groot om sy gedagtenis in ere te hou nie."

Aan sy kanselarbeid het Kriel veel sorg en tyd en arbeid bestee. Hy het sy preke nie alleen uitgedink nie, maar ook uitgeskrywe. In die uitspreek daarvan was hy vry. Sy styl was die eenvoudigheid self. Hy het nie jag gemaak op klinkende woorde en pragtig afgeronde volsinne nie. Dit



Kerk op Langlaagte.



Groot Sondagskoolkonferensie op Langlaagte, 1905.



TALITHA KUMI, Groot Meisiesgebou.

was nie in sy aard nie, en al sou die verleiding daar gewees het om deur die vorm van sy voordrag sy gehoor te prikkel of te bekoor sou hy hom daarteen versit het. Wat was sy taak op die kansel? het hy homself afgevra. Dit was tog om, deur die hand van sy Sender gelei, onbekeerdes tot inkeer te bring en dié wat die Here gevind het, in hul geloof op te bou. 'n Brandende erns het van hom besit geneem van die begin tot die end van sy preek. Maar luidrugtig was hy nie. Daar was geen geweldige verheffing van stem om effek te maak nie; en daar was amper geen geste nie. Sy preek was direk op die man af, klaar en helder en duidelik. Hy het sy hoorders ernstig tot bekering en geloofsorgawe aan die Here Jesus opgewek; maar nie minder sterk het hy op die heiligmaking aangedring. 'n Teks wat hy dikwels aangehaal het was 1 Pet. 2 : 9: „Julle is 'n uitverkore geslag, 'n koninklike priesterdom, 'n heilige volk . . . . om te verkondig die deugde van Hom wat julle uit die duisternis geroep het tot sy wonderlike lig."

Graag het hy beelde uit die daaglikse lewe gebruik — hy was so menslik! Een aand in 'n diens in die kerksaal op Roodepoort het een van die groot olie-hanglampe skielik 'n brullende geraas begin te maak en rook en roet afgegee. So hinderlik het dit geword dat hy van die platform stap en langs die paadjie afkom om te sien wat hy met die lamp kon doen, maar hoe meer hy aan die pit draai, hoe kwaaier word die geraas. Hy was eindelik verplig om dit uit te doof, en merk daarby op: „Net so baie moeite het die Here met party van julle sondaars, oud en bejaard, wat julle nie wil bekeer nie."

Die toehoorder het dit gevoel dat hy te doen het met 'n man wat uit die ryke voorraad van sy eie geestelike besitting meegedeel het. Abraham Kriel was 'n man met 'n boodskap.

Op 29 Desember 1895 het Jameson die Transvaal ingeval. Die kommando's wat om Johannesburg gelê het, is deur Kriel besoek. Nou, soos ook in die geval met die stryd met Magato, het hy dit besef dat sy plek was aan die sy van die burger as hy op kommando is. Hy het die manskappe getrou besoek. Ek het hom in hierdie tyd 'n besoek gebring en het een Sondagnamiddag met hom uitgery na die laer suidwes van Langlaagte aan die grootpad na Potchefstroom. Ek het in sy plek vir die burgers diens gehou en gespreek oor die woorde: „God is ons een Toevlucht en Sterkte; Hij is kragtiglijk bevonden eene Hulp in benauwdheden." Min het ons toe gedroom wat daar vir ons van kommandolewe in die toekoms gewag het.

Sy ou gemeente Dutoitspan kon hom maar nie vergeet nie. Sy vriende het van tyd tot tyd aan hom geskrywe; en toe ds. S. J. Perold ná 'n tweejarige arbeid van Dutoitspan vertrek het, is hy beroep. Sy werk egter op Langlaagte was maar pas begonne en hy kon nie na die diamantvelde teruggaan nie.

Wat die versorging van die armes en verwaarloosdes betref, het hy besluit om, net soos op Dutoitspan, van die kostelike diens van susters gebruik te maak. Dit het nie lank geduur nie ná sy koms op Langlaagte, of daar is 'n sendinghuis op Fordsburg gestig. Aan die hoof daarvan het mej. Kloppers gestaan, en aan haar sy was mej. Malan. Uit hierdie huis, net soos uit dié op Dutoitspan, het seëninge tot verwaarloosdes uitgegaan.

Van die sendingsaak het hy ook veel werk gemaak. In sy gemeente het hy met misverstand, selfs teenstand te kampe gehad. 'n Groot aantal van sy lede was teen sendingwerk onder die heidene. Ná hy ongeveer 'n jaar op Langlaagte was, kondig hy een Sondag af dat hy op 'n datum wat hy genoem het, 'n sendingpreek sou hou, en hy versoek dat dié

wat besware teen die sending het, dit op skrif by hom moet instuur. Op die bepaalde dag gee hy as sy teks uit: Matt. 29 : 19 en begin met te sê dat net een persoon sy besware skriftelik opgestuur het. Dié persoon was, volgens sy brief, oortuig dat die blanke mense die Israeliete, en die Kaffers die Filistyne is. Daarom kan daar geen sprake wees van sendingwerk nie, maar wel van uitroeiing. Nou, sê die prediker, as ek julle die naam van die skrywer sou noem, sou julle sekerlik nie die begeerte hê om in een skuit met hom te vaar nie. Daarop het hy 'n sendingpreek gehou soos daar selde een gehoor is. Hy het die harte en beurse van die gemeente vir die sending gewin. Altyd het daar nog mense oorgebly wat teen die saak gekant was, maar as gemeente het hy Langlaagte heeltemal daarvoor aan sy kant gehad.

## Hoofstuk XI

# RAMP OF FORDSBURG — DIE WEESHUIS — KERKBOU

In 1896 is Fordsburg tot 'n afhanklike gemeente gestig, en toe het Kriel daarvan konsulent geword. Kort voor dit geskied is, het hy geld byeen gekry en 'n eenvoudige maar nette kerk in dié dorpsbuurt gebou. Dit is in Desember 1895 ingewy. Dit was hom steeds 'n genot om in die gemeente Fordsburg te arbei, en veral om in die kerk wat hy gebou het te preek. Daar was altyd 'n goeie opkoms. Hy het gereken dat die kerkbesoek op Fordsburg die beste was op die gehele Rand.

Op 19 Februarie 1896 het in die buurt Fordsburg 'n verskriklike ontploffing plaasgevind. 'n Aantal spoorwegwaens gelaai met dinamiet het aan brand geslaan — niemand weet hoe nie! Ontsettend was die ontploffing. 'n Groot gat is in die grond uitgehol. Huise tot ver in die omtrek is volkome verwoes, ander verskriklik beskadig. Allertreurigs was dit om die vernieling gade te slaan. Lyke het rond gelê, in baie gevalle so vermink dat hulle heeltemal onherkenbaar was. Die dag ná die begrafnis het Kriel in die studeerkamer van ds. J. N. Martins vooroor gesit en soos 'n kind gesnik.

Onder die geboue wat verwoes was, was die nuwe kerk. Net twee maande gelede was dit in gebruik geneem. En nou het daarvan net die mure oorgebly. Een gewel was tot op die helfte weggeslaan. Die deure en vensters was verbrysel, en die dak ingedruk binne die mure in.

Wat moet nou gedoen word om te herstel wat verwoes is? Die gemeentelede kan maar min uitrig. Hulle is self in ellende gedompel en moet hul gedagtes gee aan die opbou van hulle wonings. En dan behoort die meeste van hulle nie tot die bemiddeldes nie. Maar die konsulent is daar! As daar 'n bres geskiet is, soek hom daarin. Hy skrywe dadelik lyste uit, gee dit aan vertroubare persone om insa-melinge te doen. Op die welwillendheid van die algemene publiek kan hy 'n beroep maak op grond van die feit dat dit met die uiterste moeite is dat die gemeentelede hulle eie huise kan herstel. Baie is daar wat selfs dit nie kan doen nie. Hy kan dus met vrymoedigheid by ander laat aanklop. Hy gaan ook self rond. Hy kom selfs so ver as Harrismith en kollekteer in die kerk van sy ou vriend. In een van die dienste lê hy die saak uit. Hoe goed doen hy dit; hoe natuurlik is dit vir hom om te kollekteer. Die orrelis begin onder die kollekte te speel, maar hy versoek hom om dit nie te doen nie — hy wil tog van die kans gebruik maak om die gemeente verder in te lig in verband met die ramp; en terwyl die gawes van die mense in die bordjies val, teken hy in lewende kleure wat alles plaasgevind het.

Die geldmiddels is gevind, en die kerk is herbou en tege-lykertyd vergroot.

In die maand September 1897 het hy 'n beroep van Bethulie ontvang. Dit was die sewen-en-twintigste in die betreklike kort tyd van sy ampsbediening. Tot groot blyd-skap van die gemeente het hy dit van die hand gewys. Hier-oor was mense ook buitekant sy gemeente bly. Uit die suide van die Kaapkolonie het hy 'n brief ontvang, waarin dank-baarheid uitgespreek is oor sy besluit om op die goudvelde te bly. Meer en meer het sy gemeentelede hom leer waar-deer — sy getrouheid, sy toegewydheid, sy werkkrag en bowe-al sy geestelikheid. Sonder stampe of stote egter het dit

nie gegaan nie. Daar was persone wat dit maar nie kon verdra om die volle waarheid aangaande hul verlore toestand van die preekstoel en by die huisbesoek te hoor nie. Maar ook hierdie mense, ja, en ook dié wat hom vyandig was, het, as hulle hom geen liefde toegedra het nie, tog vir hom die hoogste agting gehad.

Dit was die ewige dinge waarop hy veral die oog gehad het. Om sy gemeente beter geleentheid te gee om daaromtrent ingelig te word, het hy oor die geestelike dinge nie alleen op die preekstoel en by die huisbesoek gespreek nie, maar ook op gemeentelike konferensies. Op dié byeenkomste het hy lede van sy gemeente wat dit kon doen, aangestel om 'n onderwerp in te lei. Nadat dit gedoen is, het 'n vrugbare bespreking gevolg.

Veel het hy van konferensies gemaak — ook buitekant sy gemeente. Hy het sulke samesprekinge dikwels belê. Dit was kerkraads-, predikante-, sending-, Sondagskool- en ander konferensies. Hy het die eerste kerkraadskonferensie in Transvaal op Langlaagte saamgeroep. Behalwe op Johannesburg, Pretoria, Heidelberg, was daar 'n merkwaardige Sondagskoolkonferensie op Langlaagte van 21 April tot 2 Mei 1905. Dit is op groot skaal gehou. Die kerkplein was vol tente, en daarin het die afgevaardigdes loseer. Ds. A. F. Louw het gepresideer, en Kriel het 'n groot aandeel geneem in die bespreking van die sake wat voorgekom het. Daar is baie sterk aangedring op die versaking van sonde en die lei van 'n heilige lewe. Een afgevaardigde het verklaar dat hy die Engelse haat. Hy het gewys op sy verminkte hand en gevra hoe dit anders kan wees as dat hy sou haat. Kriel het hom geantwoord. Hy het gewys op wat hy self gevoel het toe die onafhanklikheid van die Republieke verlore is en ons vlag begrawe is. Hoe hy gebid het. Dit is genoeg,

neem nou Here my siel . . . . Nee, broeder, die haat *moet* weg. Vir baie was die konferensie tot onberekenbare seën.

Kriel het ook veel werk gemaak van die viering van Dingaansdag op Paardekraal. Hy het dit as groot volksfees met die skare wat opgekom het onderhou. 'n Gedeelte van die tyd daar deurgebring, het hy gewy aan wat bepaald met die ewige belange van die feesgangers te doen gehad het. Dingaansdag, het hy met nadruk gesê, is in die eerste plek 'n godsdienstige fees, en daarom het dit die geleentheid verskaf vir elkeen wat dit wou doen om dit godsdienstig te vier. Hy het ondervind dat menigtes reikhalsend na die viering van Dingaansdag uitgesien het, en bepaaldelik na die deel van die fees wat met hulle ewige aangeleenthede te doen gehad het.

Verre daarvandaan was dit dat sy beoefening van geestelike dinge vir hom buite verband gestel het met die stoflike belange van die gemeente. Hy het inteendeel uit die geestelike krag geput vir die stoflike. Hy het ingesien dat hy die vertroue van sy gemeente moes win en behou. Daarom het hy, wat die tydelike betref, in beoefening gebring wat prof. Hofmeyr in die Kweekskool op aangedring het, toe hy oor die finansies van 'n gemeente gehandel het. Die sake moes naamlik voor die gemeentevergadering gelê en bespreek word. Hy het sy gemeente opgevoed om in die kerklike belang te stel. Elkeen moes voel dat hy aandeel het in alles wat die Kerk aangaan. Eenmaal in die jaar het hy dan 'n gemeentevergadering gehou waarop 'n finansiële verslag gelees is. Die gemeente kon toe vrae doen en aanbevelings aan die hand gee; en dit nie alleen wat die geldelike betref nie, maar ook in verband met ander dinge.

Die opvoeding het al meer en meer eise op sy aandag en tyd gemaak. Hy was gedurig in korrespondensie met die Departement van Onderwys oor die verkry van subsidie en

oor hulp in die optrek van skoolgeboue—eenvoudige geboue was hulle, niks beter as wat van hout en sinkplate kon gemaak word nie. Dit was egter die beste wat hy en sy mense kon bekostig. Twee meisieskole het hy tot stand gebring; een was 'n hoër skool en dit het die naam gedra van die Langlaagte-seminarie. Mnr. George Hofmeyr, later goed bekend op onderwysgebied, was sekretaris van die bestuur van hierdie skool. 'n Fraai geleë stuk grond is gekoop om later op te bou. Maar eers is 'n groot saal gehuur. Aan die skool was 'n kosinrigting verbonde. Die doel was om deeglike christelike onderwys te verskaf. Kriel het die saak voor die Ring van Potchefstroom gebring en die ring het die seminarie vir sy rekening geneem. Dit is geopen op 18 April 1898.

Op onderwysgebied was mnr. Wynand Hugo vir Kriel tot groot steun. Mnr. Hugo het ook finansieel ruim bygedra vir die aankoop van geboue wat moes dien as lokaal vir jongmense onder die bearbeiding van die sendeling C. D Theron, en vir sy woning. In een van hierdie geboue is, ná die oorlog, die eerste sewe wese gehuisves.

Die verlange wat by Kriel opgekom het in die diamantvelde by geleentheid van die opening van Het Newton Tehuis, om werksaam te wees in die versorging van wese, het in hom al sterker geword totdat hy daaraan in Langlaagte voldoening kon gee.

In die uitgawe van die kerkblad *De Vereeniging* van 1 Februarie 1899 staan daar 'n berig onder die titel: „Het Mosterdzaadje: Hoe het Ontkiemde en Uitsproot." Dit is van die hand van Kriel. Hy begin met te sê: „Enige daad van belang wat 'n mens verrig, ontstaan eers in die gedagte, dan ontkiem dit in woorde en eindelik openbaar dit hom in die daad." Hy gaan dan voort en vertel dat reeds in 1894 die gedagte by sommige christelike werkers en werksters

ontstaan het om wese en hawelose kinders te versorg. Maar dit was nie maklik om die taak aan te pak nie. Veel geld was nodig, en ander moeilikhede was daar. En dan was daar ook die geheime verontskuldiging en soort van stille gerusstelling: Daar is tog 'n „Nazareth Home"! Wel was daar 'n poging aangewend. In die sendinghuis op Fordsburg is deur die dames mejj. Kloppers en Malan twee wese opgeneem en versorg; maar die werksaamhede van die sendinghuis en die gebrek aan ruimte vir huisvesting het nie toegelaat dat meer kon gedoen word nie. Op 6 Januarie 1899 egter is daar tot handeling oorgegaan. 'n Bedroefde vader het sy verskyning aan die pastorie gemaak met die vreemde versoek of „ek hom nie kan help in sy moeilikheid nie." Tweelingdogtertjies is gebore; die moeder is dieselfde dag gestorwe. Hy het nog vier ander kinders gehad. „Gee my enige dae tyd," het ek hom versoek. „Die volgende aand, Saterdag, het ek die saak op die gemeentekonferensie voorgelê. Met geesdrif is dit bespreek. Die vergadering het beloof om die wesies vir rekening van die gemeente te neem. 'n Jong broeder het £3 per maand beloof, 'n ander £6, twee ander £6 elk, 'n suster £14; en voor ons nog besware kon maak, kom mnr. en mev. P. J. Malan met die aanbod om die twee kindertjies in huis te neem en te versorg totdat skikkings kon gemaak word." Mej. Kloppers en haar suster het die twee wesies — ag, so klein! — van Vrededorp na Langlaagte gebring, waar hulle met blydskap ontvang is. Die kindertjies is gedoop terwyl die hele gemeente, op versoek van ds. Kriel, opgestaan het. Die gemeente het nie alleen gestaan nie, maar ook 'n mooi kollekte gegee.

Maar enetjie is oorlede. By die begrafnisdiens het Kriel gesê: „Ons weeshuis is met die hemel verbind deur die dood van hierdie kleintjie." Ter gedagtenis aan hierdie eersteling is die gedagte gebore om die inrigting — die meisies-afdeling

— Talitha Kumi te noem omdat by haar begrafnis oor die woorde gespreek is.

'n Paar maande voor wat hier verhaal is, plaasgevind het, het die Ring van Potchefstroom besluit om aan die predikant van Langlaagte die besonder versorging van die wese op te dra. So het Kriel dan nou 'n begin gemaak van wat hy 'n lewensroeping kon noem. Maar die ander kindjie is, ná die dood van haar sustertjie, deur mev. Malan, wat self geen kinders gehad het nie, met toestemming van die bestuur as haar eie aangeneem. Daar was dus nou geen weeshuis in Langlaagte nie, en voordat daar nuwe stappe kon gedoen word, het die swarte onweerswolke in die politieke hemel saamgepak, die oorlog het uitgebreek en aan alle filantropiese werk stop gesit. So was dit ook in verband met die bou van die nuwe kerk. Daarmee is 'n begin gemaak, maar dit is eers ná die oorlog voltooi.

Die behoefte aan 'n nuwe bedehuis was al lang gevoel. Die bestaande kerkgebou is deur Paarl-Pretoria-goudmynmaatskappy opgerig, ook vir skooldoeleindes. Die maatskappy het daarbenewens 'n kerkplein en twee erwe vir 'n pastorie aan die gemeente geskenk.

Watter soort van kerkgebou moet daar nou tot stand gebring word? Sal dit een wees in die gewone langwerpige vorm en met twee vleuels, in Gotiese boutrant? Nee, Abraham Kriel wil iets anders sien verrys. In sy verbeelding staan die nuwe kerk al voor sy oë, sierlik en doelmatig ingerig. Wat hy sien is nie die gebou wat by sekere geleenthede, soos by Nagmaalsvierings stampvol en anders taamlik leeg is nie. Die kerk wat hy voor oë het, is 'n gebou waarin gesorg word vir afdelings vir Sondagskoolklasse. Die plan is min of meer vierkantig — dis so lank as dit breed is. Vleuels is daar vir galerye en onder die galerye is voudeure wat oopgemaak kan word om toehoorders plek te gee as daar

'n groot opkoms is. Anders bly hulle toe. Die ruimte van voor die preekstoel af tot aan die agterste muur is dan goed gevul op gewone Sondae. Dan word agter die voudeure onder die galerye plek ingerig as lokale vir Sondagskoolklasse, en so verdwyn in groot mate die ongerief dat 'n onderwyser van die een klas hoor wat aangaan in die ander klas naby hom.

Dit was die plan van die gebou wat Kriel in sy gedagte gehad het, en wat hy aan die argitekte Flemming en Reynolds voorgelê het. Hulle het dit op papier uitgewerk, en die boukommissie het dit aangeneem. Later het hierdie plan groot byval by predikante en by boukommissies gevind. Ná die oorlog het die boumeester, Ford, met telkens nuwe wysiginge, baie kerke in die Vrystaat en Kaapkolonie op hierdie grondslag gebou. Die beginsel is amper die enige gewees wat toegepas is in die bou van ons ná-oorlogse kerke. Met uitsondering van die voudeure onder die galerye is hulle maar almal van dieselfde soort. Alles moet kompak wees. Die verste toehoorder moet nie verder van die prediker af wees as omtrent vyf-en-sestig voet nie. Argitekte van naam het oorspronklike ontwerpe gemaak vir kerke op hierdie grondslag. Of dit esteties te regverdig is, is die vraag. Die ou Gotiese kerk is tog baie mooier en bring ons meer onder die indruk van die plegtige en die eerbiedwaardige. Maar Kriel was in die eerste plek prakties. As gekies moes word tussen die skone en die nuttige, moes die eerste wyk. Maar laat niemand dink dat Kriel geen skoonheidsgevoel gehad het nie. Hy was 'n man wat homself kon verloor in die aanskou van 'n indrukwekkende natuurtoneel. Hy was 'n liefhebber van blomme — daarby 'n bewonderaar van die skone kunste. Hy kon lank voor 'n skildery staan en daarop tuur en dit geniet. Maar wat sy kerkgebou betref, dit moes in die eerste plek 'n gebou wees waarin die Evangelie

van die Here Jesus gepreek en gehoor kon word. Geen mens moes daarin kom en deur hoë kerkgewelwe of deur die lang afstand van die prediker van hom af, verhinder word om die boodskap te ontvang wat die heilsgesant aan hom moes afgee nie.

In die begin van Maart word met die bou van die nuwe kerk 'n begin gemaak.* Ywerig word die werk aangepak.

---

* 'n Oorkonde is onder die hoeksteen gelê. Dit was in die volgende woorde opgestel:

LEGGING VAN DEN HOEKSTEEN OP MAART 28, 1899, LANGLAAGTE.

De Nederduitsche Hervormde of Gereformeerde Gemeente Langlaagte, werd gesticht op den 15den September 1892 met den naam van „Witwatersrand-West" welke naam, echter, door de Algemeene Vergadering in die van „Langlaagte" veranderd werd.

Door de Paarl—Pretoria-Goudmijnmaatschappij werd vóór de Kerkvereeniging, aan de Leden der Nederduitsche Gereformeerde Kerk te Langlaagte het Kerkplein, waarop deze Kerk nu gebouwd wordt en twee pastorie-erven geschonken; die echter met de Kerkvereeniging op de leden der Nederduitsche Hervormde of Gereformeerde gemeente, Langlaagte, zijn overgegaan.

Bij de stichting der gemeente werd ds. H. C. J. Becker as konsulent boenemd.

De eerste Kerkeraad bestond uit die de volgende personen: Ouderlingen: De B.B. Petrus J. Malan, Petrus J. v. d. Heever, Frederik G. le Roux en Pieter C. Oosthuizen. Diakenen: Johan G. Mocke, Izak de Villiers, Frans Pienaar, Pieter Malherbe, Michael de Kock, Hendrik P. Mostert en Stephanus P. Malan.

Nadat ds. H. C. J. Becker en proponent S. Perold na elkander bedankt hadden voor het beroep op hen uitgebracht, werd ds. Abraham Paul Kriel, op den 9den Januarie 1893 als herder en leeraar beroepen en op den 2den Juni 1893 as zoodanige bevestigd.

Het kerkgebouw, tot hiertoe gebruikt is voor Kerk en schooldoeleinden opgericht nog vóór de stichting der gemeente. In 1896 is Fordsburg afgesticht met een ledental van 800 van deze gemeente.

De gemeente bestaat thans uit ongeveer 1,050 zielen, waarvan 456 leden zijn.

Er zijn 11 Zondagscholen met 48 onderwijzers en 500 leerlingen in de gemeente.

De tegenwoordige Kerkeraad bestaat als volgt: Ds. A. P. Kriel

Die boukommissie kwyt hom vlytig van sy taak. Die gemeente is geesdriftig. Saam met lede van die kerkraad ry lidmate met hul eie waens, sonder koste vir die boukommissie, fondamentklippe en bakstene aan. Die werk vorder so goed dat die hoeksteen op 28 Maart 1899 deur ds. J. N. Martins kan gelê word. Op die steen laat Kriel uitbeitel die woorde: „De Naam des Heeren is een sterke toren."

Maar, soos bo gesê, die oorlog breek uit en aan alles word stop gesit.

---

(Voorzitter). Ouderlingen: Jac. Malan, Gabriel Rossouw, Jan Botha, Stephanus Erasmus, Johan Mocke, Pieter v. d. Merwe en Hendrik v. d. Westhuizen. Diakenen: P. J. Pienaar, P. J. Barnard, W. C. Hugo, P. C. Oosthuizen, Lewis Alberts, H. v. Eden, Stephanus P. Malan (Scriba).

Deze hoeksteen is gelegd in den Naam des Drieënigen Gods! door den Consulent, ds. J. N. Martins, op heden den 28sten Maart 1899 met het opschrift: „De Naam des Heeren is een sterke toren."

De Architects zijn de heeren Flemming en Reynolds en de Bouwmeester de heer John Barrow.

Moge de Naam des Heeren in dit gebouw steeds verheerlijkt worden tot redding van vele zielen.

A. P. KRIEL (Voorzitter).
STEPH. P. MALAN (Scriba).

Langlaagte,
Maart 28, 1899.

## Hoofstuk XII

# DIE OORLOG VAN 1899—1902

Oorlog! Niks kan dit keer nie. Ná alle onderhandelinge sien die regeringe van die twee Republieke dat Engeland geen ander doel voor oë het nie as die inswelging van Transvaal en die Vrystaat. Die Engelse troepe kom gedurig nader. Van die kant van die Republieke kan nie getalm word nie, en op 27 September word die burgers opgekommandeer om na die grense op te trek.

Op 11 Oktober 1899 het die tyd in die ultimatum genoem verstryk. Die dag tevore het Kriel na die kommando gegaan. Dit was nie as vegsman nie, maar as een wat hulle geestelike belange sal behartig. Hy voeg hom by die kommando's onder genl. Lukas Meyer.

Dit duur nie lank nie of die slag by Dundee vind plaas, en op 22 Oktober 1899 skryf hy aan sy vrou o.a.: „Ons het Donderdagaand vertrek onder veggeneraal Lukas Meyer met 'n kommando van 3,500 en 'n battery kanonne (ag). Ons was net weg van die laer toe dit begin om te reën. Dit het tot amper dagbreek aangehou. Ons het die hele nag in die saal gesit en om half-vyf het die eerste geweerskote van ons voorhoede geval. Dit het 'n verwarring veroorsaak. Elkeen wou voorwaarts . . . . Binne 'n halfuur het die burgers die berge aan die een kant van Dundee beklim, en ons kanonne het 'n vuur op die Engelse kamp geopen, voordat die Engelse onraad gemerk het. Spoedig egter het hulle hul geskut uitgetrek, agtien in getal, en 'n geweldige vuur op ons mense geopen . . . . Die geveg het ag uur geduur."

Ons kan hier net meld dat Meyer verplig was om terug te trek. Die geskiedenis van die oorlog skrywe ons nie nou nie; ons volg Kriel net in sy wederwaardighede, en haal maar telkens aan uit die geskiedenis wat nodig is om duidelik te maak hoe dit met hom gegaan het.

Die volgende dag gaan hy van die kommando met 'n kar en vier perde na Utrecht om brood, koffie en suiker ens. te koop. „Toe ek wegry," skryf hy, „vra die kommandant my om die prisonier, wat ons gevange geneem het, saam met my te neem. Ek het dit gedoen. Op Utrecht het ek hom by mev. Neethling [eggenote van ds. H. L. Neethling] 'n goeie maal laat geniet, en toe het ek hom aan die landdros oorhandig."

In dieselfde brief skryf hy dat hy dink dat sy teenwoordigheid in die laer nodig is en verder: „Ek sal doen wat ek kan om te voorsien in die behoefte van ons mense na die liggaam, sowel as na die siel . . . . Dit ontbreek baie aan organisasie in die laer, maar ek hoop dat dit beter sal gaan."

Ja, gebrek aan organisasie — so was dit toe, so was dit later. Dit is daaraan te wyte dat die oorlog verloor is. Maar hoe kan dit anders? Ons was as volk nog 'n kind. Ons burgers was geen gedissiplineerde soldate nie. Wat ons desnieteenstaande in die oorlog uitgerig het, is 'n wonder bo wonders.

Ná die slag van Dundee het Kriel 'n kort besoek aan sy familie gebring. Hy kom tuis net toe mev. Kriel met huisgodsdiens besig is. Wat 'n blye verrassing is dit, as hy net ná die gebed in die eetkamer binnestap en curio's uit die oorlogsveld op die tafel lê, o.a. twee klein grafies van die soldate vir die seuns. Hy is nou, hy was dit altyd, die held van sy kinders.

Hy is weer terug by die burgers. Met hulle trek hy

Natal verder in. Op 12 Desember skryf hy uit die laer naby Colenso. Alles is stil. Hy verhaal dat dit maar elke dag dieselfde geskiedenis is. Dag vir dag bombardeer die Engelse die Boere-posisies. Die bomme val voor en agter en aan weerskante, maar niemand word beseer nie. Hy sê dat die posisies pragtig is en dat dit lyk of die kommando's daar sal bly „totdat Ladysmith in ons hande val. En dan ruk ons voorwaarts! Wanneer? Niemand weet nie. Maar ons bid daarvoor." Ja, die posisies was pragtig, soos geblyk het toe die slag van Colenso drie dae daarna gelewer is.

Verskillende predikante besoek die laer. Hulle word hartlik verwelkom. Hulle verblyf word so aangenaam moontlik gemaak. „Wynand het gister soep van osstert opgedis. Die gaste het dit saam met ons geniet. Wynand verstaan om lekker skottels te maak."

Daar is pragtige badplekke in die rivier, maar hy kan kom maar heel selde daarin verlustig. Hy kry 'n uitslag as hy hom in die water begeef. Verder meld hy met dankbaarheid dat die families en vriende tuis groot voorsiening in hul behoeftes maak. Die burgers kry brood, botter, vrugte (appelkose, pere, perskes, appels), self hoenders vir Nuwejaar. Hy wens geluk met die Nuwejaar. „Mag dit 'n jaar des vredes wees; maar menslikerwyse gesproke sal die oorlog nog lank duur. Dit kom my egter voor asof ons volk nog nie die les geleer het wat God hom wil leer nie . . . . en voordat dit gebeur, kan ons die vrede nie verwag nie. Ons moet gelowig bid."

Later vertel hy van die slag by Colenso op 15 Desember. Op die dag ná dit gelewer is, besoek hy die slagveld, en daarna hou hy 'n diens by 'n gedeelte van die Heidelbergse kommando. Op 17 Desember is daar 'n dankdag vir die oorwinnings op Modderrivier, Stormberg en Colenso. Dit is wat hy daaroor aanteken:



Ds. en mev. Kriel op die stoep van die Pastorie.

„Ek het in die Krugersdorpse laer gepreek en daarna met waarnemende kommandant Sarel Oosthuizen gegaan om by sy mense diens te hou. Onder die mooi bome langs die verwoeste treinbrug het ons saamgekom. Ek het oor Ps. 40 : 6 gepreek. Die burgers het aandagtig geluister. Toe ek tweederdes van my preek gelewer het, vlieg daar skuins oor ons hoofde 'n bom. 'n Ander volg dadelik. Ons koes en vlug walle en koppies uit om posisies in te neem. Dit was een van die sonderlingste dienste wat ek ooit bygewoon het. Maar met 'n aantal manne het ek agter die pilare van die brug gegaan en daar die diens geëindig. In die aand het ons 'n heerlike dankstond onder die brug gehou."

Ja, dit was pragtige posisies waarin die Boere was en waar Kriel die verwagting gekry het dat die kommando's sou uittrek om verder suidwaarts in Natal af te daal. Maar hoe anders het dit gegaan. Die Boere het nie daar gebly nie „totdat Ladysmith in hul hande geval het nie." Hulle het nie verder suidwaarts gegaan nie. Ná die slag van Spioenkop het die Engelse al nader gekom. Die Transvalers het ten ooste en die Vrystaters ten weste vir die oormag gewyk, en Ladysmith is ontset! In die Vrystaat kon Roberts met sy oorweldigende oormag nie gekeer word om met die spoorlyn deur die Vrystaat te trek nie, en op 5 Junie 1900 het Pretoria in sy hande geval. Twaalf dae daarna het Buller oor die Drakensberg Transvaal ingeval.

Teen die end van die maand was Kriel in Langlaagte terug. Kort ná sy aankoms het die Engelse Johannesburg begin in te trek. Wat sou hy nou doen? Sou hy tuis bly? So 'n gedagte het by hom geen pos gevat nie. Tuis bly en sy mense is nog altyd in die veld! Tuis bly en die eed van neutraliteit aflê, of anders as krygsgevangene weggestuur word — die eed van neutraliteit neem en sy gewete verkrag? Nee! daar was geen gedagte aan nie.

## Hoofstuk XIII

# IN DIE NOORDOOSTE VAN TRANSVAAL — SUIDWAARTS

Dis die tweede dag dat die Engelse aan intrek is in Johannesburg. Kriel is ten volle oortuig dat hy dadelik uit Langlaagte moet vertrek. Maar dit is glad nie maklik om dit te doen nie. Hy het geen ryperd nie en sy karperde is hopeloos steeks. Wat kan hy op kommando met steekse perde doen! 'n Paar keer probeer hy om weg te kom — dit geluk egter nie. Maar op 26 Junie — dié dag sal hy altyd onthou, gebeur dit. Sy vrou, hoe swaar dit ook is as sy dink aan alles wat kan gebeur, is dit met hom eens — hy moet by sy mense in die veld wees, wat dit ook mag kos. Dis 26 Junie. Dis in die aand. Hy groet sy vrou en kinders en beveel hulle aan die Here. Sy aangetroude neef, G. J. Ackermann, het hom met sy skoolkar weggebring na die naaste plaas, om daarvandaan sy weg te vind na die naaste kommando's aan die oostekant van Pretoria. Op Waterval kry hy 'n vriend wat saam met hom sal gaan. Laat hom self vertel: „Die vlug moet te voet geskied. Geen perde was daar te kry nie. Daarom was dit vir ons des te gevaarliker, maar ons het vertrou dat die Here dit ons sou laat geluk. W. de B. en ek het Waterval op 27 Junie om 3-uur verlaat. Vier vriende het ons by Van Aswege gekry. Ons stap dadelik voort deur die veld, totdat ons om 10-uur op Sanddrif kom waar ons vertoef tot dit donker is. Daarna weer voort. Sewe en 'n half uur stap ons voort en kom in die môre om 3-uur op Broederstroom aan — baie moeg."

Hier het hulle die volgende dag oorgebly en 'n goeie rus geniet. Enige burgers vind hulle daar wat klaar staan om op kommando te gaan. Hulle het vir Kriel 'n perd, saal en toom gegee en beloof om ook vir die vyf ander rydiere te kry.

Die volgende dag, toe die klompie met die middagete aan tafel sit, hou 'n man te perd voor die deur stil. In die vermoede dat dit 'n „khaki" kan wees, spring almal van die tafel op om 'n skuilplek te soek. Maar dit is 'n Afrikaner. „Hoe onrustig is ons tog in ons eie land!" teken Kriel aan.

Verder gaan die reis onder die leiding van 'n kaffergids, maar hy slaan in die donker 'n verkeerde rigting in. Hulle moet wag totdat dit lig word en kom veel later as hulle gemeen het op die plek waar hulle wou wees. Die arme vrou by wie se huis hulle arriveer, skrik as sy hulle sien, want orals is daar kakies. Ook in hierdie huis soek hulle skuiling. Hier kry Kriel bietjie verademing en kan 'n brief aan sy vrou skrywe. Maar watter tyd van spanning is dit vir hom gewees. Dié drie dae het hy gesê is dieper in sy geheue ingeprent as enige drie jare van sy lewe tot hiertoe. Maar hy is vol geloofsvertroue. Die Here is tog goed, skryf hy in sy dagboek. Hy het sy vrou en kinders in die hand van God gelaat, en hy probeer nou om onbesorg te wees.

Dit is hier waar die vyftal verwag het dat burgers van die kommando sou verbykom. Dit gebeur ook! 'n Twintigtal burgers maak tot hulle onuitspreeklike blydskap hul verskyning. Hulle het genoeg handperde en kan die vriende van Kriel te hulp kom. Dadelik is hulle saam met die manne verder. Amper die hele nag ry hulle deur totdat „ons die bosse bereik waar ons wag om 'n paar uur te slaap maar dit is so koud (1 Julie) dat ek dit nie kan

doen nie. Met sonop ry ons verder en kom deur Sandspruit. Dis Sondag en ek hou hier diens."

Die volgende dag gaan hulle met 'n voetpaadjie met moeite die Apiesrivier deur en vernag by die spoor, suidwes van Pietersburg, naby Hamerskraal. Toe weer deur die bosse en om 8-uur is hulle op Klipdrif, Pienaarsrivier. Watter vreugde bruis daar in hulle op by die ontmoet van twee mans van die Waterbergse kommando! En op 'n afstand werklik daar trek die burgers self verby. Hulle voel dat hulle vry is. Nog groter is die vreugde toe hulle verder ry en die burgers van Krokodilrivier ontmoet op hulle terugtog van die opbreek van die spoor tussen Pretoria en Johannesburg om die toevoer van provisie na Pretoria af te sny. So was daar dan nou 'n end aan die vlug.

Kriel is by die Waterbergse kommando. Hy vertel verder van die dienste wat hy gehou het — ook by ander kommando's. Op 11 Julie is hy met Mostert se manne in 'n geveg.

Vier dae daarna kom hy aan by assistent-veldkornet Christiaan Beyers, by wie hy ook mnr. J. F. Naudé (later predikant) kry. Hier is hy dadelik by geesverwante: Naudé teken in sy oorlogsboek aan: „Onverwachts is hier bij ons Ds. A. P. Kriel van Langlaagte aangekomen. Hoe verwonderd, blij en dankbaar waren wij."

Die stryd was glad nie op 'n end toe Roberts Pretoria ingeneem het nie. Louis Botha, De la Rey, Kemp, Beyers en ander in die Transvaal, én De Wet en sy offisiers in die Vrystaat het dit nog gedug moeilik vir die Engelse gemaak. Vir die Republieke het die oorlog nou sy droewigste stadium ingetree. Dit is op 'n allerwreedste manier deur die vyand gevoer. Huise is op kolossale skaal verbrand; groot- en kleinvee by honderde en duisende doodgemaak; vroue en kinders is na die konsentrasiekampe weggevoer. Dan was

daar van ons kant groot getalle van manskappe as krygs-gevangene na die eilande verskeep, en, helaas! honderde het ontrou geword. Hulle het „gehendsop" en, erger nog, party van hulle het in die diens van die vyand gegaan. Klein was die oorblyfsel wat nog die hoof gebied het, maar dit was vir hierdie oorblyfsel erns! Die burgers was vasberade. Dit was manne wat nou gereed was om alles, alles ten koste vir die vryheid van land en volk te lê. En die vroue wat op die plase was en elke maal moes vlug as Engelse kolomme in aantog was — hulle was met hart en siel een met die stryders. „Dink nooit aan wat ons moet deurgaan nie," het hulle aan hulle mans en seuns en broers gesê. „Hou aan met die stryd!" Was daar nog hoop? Daaraan het baie sterk getwyfel, ook onder die wat trou onder die wapen gestaan het; maar hulle kon tog nie weet wat kon gebeur in die wonderlike raad van God nie. Daar was ook weer manne wat geen onsekerheid in hulle gemoed ervaar het nie. Die Here sal die oorwinning gee, dit het hulle gedurig aan die wankelendes gesê. Onder hierdie hoopvolles was Kriel. By sy versekerdheid, egter, het hy ook onafgebroke aan die burgers verkondig dat, as die Afrikaanse volk en by name die strydende burgers, hulle nie tot God bekeer nie, dan kon hulle geen oorwinning verwag nie.

In die begin van September is Beyers van assistent-veld-kornet tot assistent-kommandant-generaal bevorder, met die noordelike kommando's onder hom. Hy is net ná sy aanstelling na die Bosveld. Kriel het met hom saamgegaan. Die intiemste vriendskap het tussen hierdie twee manne ontstaan. In hulle christelike lewe, in vastheid van oortui-ging, in diepte van geestelike ondervinding, in deeglikheid van karakter was daar baie ooreenkoms tussen hulle. Kriel is deur generaal Beyers hartlik ondersteun in sy godsdienstige

arbeid in die kommando's, ja Beyers het self dikwels by die godsdiensoefeninge voorgegaan.

Vir enige maande was dit nou stil, en genl. Beyers het gevoel dat die tyd geskik was vir geestelike arbeid aan die burgers. In Kriel het hy 'n man gehad aan wie hy met 'n geruste gemoed die werk kon toevertrou, een wat in geestelike sake die voortou kon neem. Eenmaal in die week het Beyers 'n vergadering in sy tent met die offisiers gehou — nie om oor krygsake te beraadslaag nie, maar om oor wat verkeerd was in die kommando's te spreek. Dit was 'n broederlike onderhoud, met 'n biduur aan die end. Kriel sê in sy dagboek dat hy op hierdie geleenthede met die offisiers op die man af gespreek het, en dat hulle dit goed opgeneem het. Dan was daar dienste vir die burgers, waarvan hy die siel was. Van kommando tot kommando het hy gegaan. Hy vertel in sy dagboek van die behoefte van baie burgers aan geestelike bearbeiding en deel mee dat daar talle was wat tot lig gekom het. In hierdie geestelike arbeid het hy 'n groot hulp gehad in mnr. J. F. Naudé wat sy volk gedien het nie alleen as vegsman nie, maar ook as veldprediker.

Op 11 Oktober het Kriel 'n brief aan sy vrou geskrywe. Hy maak daarin melding van die feit dat dit nou 'n jaar is vandat die oorlog verklaar is; en hy slaak die sug: wanneer sal daar tog 'n end aan kom? Met dankbaarheid vertel hy van geleenthede wat hy gedurig het om die Woord te verkondig en dat dit op prys gestel word. Daar is nog baie burgers wat die knie vir die Engelse Baal nie gebuig het nie. Die nuus wat in die Engelse koerante verskyn, is onvertroubaar, sê hy. Die beste is om nie te lees nie. Dan word jy nie onwillekeurig boos nie.

Hierdie brief het nooit sy bestemming bereik nie. Kriel het dit twee maande later terug ontvang.

In hierdie stil tyd het Kriel veel geleentheid gehad, ook vir uitgebreider godsdienstige arbeid. Hy het 'n konferensie by die Waterval, naby Warmbad, georganiseer. Krygsterme is oorvloedig gebruik. Die onderwerp was: *'n Goeie Krygsknеg van Jesus Christus.* Die eerste punt was: Jesus Christus die owerste Leidsman of Kommandant-generaal. 'n Onvergeetlike oomblik deel hy mee was dit toe, ná die bespreking, meer as een openlik in die gebed by die groot Generaal aangesluit het. Die tweede punt: 'n Goeie krygskneg van Jesus Christus, en die laaste: Die kryg wat gevoer moet word.

Van tyd tot tyd is die Heilige Nagmaal deur hom aan die burgers bedien. Hy het ook kinders gedoop. Die registrasies van die doopsbedieninge is in sy dagboekies te vind.

Besoeke van voormanne het die kommando's gehad. Saam met hoofgeneraal Louis Botha, het president Steyn gekom en die burgers toegespreek. Dit het hulle baie moed gegee.

Op 7 November het Kriel berig van die welstand van sy vrou en kinders gekry. Dit was die eerste vertroubare tyding wat hom bereik het sedert hy van Langlaagte vertrek het.

Dit was aan die end van hierdie maand dat sy van huis en haard moes vertrek „for the peace of Langlaagte." Gelukkig kon sy kies waarheen om te gaan en sy is met haar kinders na Cradock, waarvandaan Kriel later van mense wat daar gewees het van haar gehoor het. Die Engelse het haar baie moeite aangedoen toe sy nog op Langlaagte was. Dit was omdat haar seuntjie Timo tien dae weg was om na sy vader te gaan. Toe hy terugkom, moes mev. Kriel tweemaal met hom van Langlaagte na Johannesburg stap voor twee soldate uit, om rekenskap te gee. Op Cradock het sy tweemaal voor die kommandant verskyn oor briewe wat sy van mev. Kestell ontvang het,

en een wat sy self aan haar suster in die Vrystaat geskrywe het. Sy het probeer om briewe na haar man te stuur, maar het nie daarin geslaag nie. Nooit eenmaal gedurende die hele oorlog het sy van hom gehoor nie. Hierin was hy gelukkiger as sy.

In die middel van November 1900 het Kriel na die stasie van die groot sendeling, Stefanus Hofmeyr, gegaan. Hy vertel van 'n sielverkwikkende biduur deur die eerwaardige godsman gehou. Op 15 November was hy by die burgers terug. En nou het aan die tyd van stilte 'n end gekom. So 'n bedrywige man as Beyers kon nie lank ledig bly nie. By hom het ook saam met ander die gedagte opgekom om Dingaansdag op Paardekraal te vier, en op 7 Desember het hy met die Soutpansbergse kommando daarheen vertrek. Kriel dink aan die stil tyd wat verby is en teken aan: „Die hand van die Here was waarlik oor ons ten goede. Ebenhaeser!"

Dit is nou 'n kommando-trek elke dag. Op 12 Desember is die burgers oor die Magaliesberg, maar hulle vind vóór hulle op Nooitgedacht die kamp van die Engelse generaal Clements — die brandstigter, so noem Kriel hom. Beyers beraadslaag met De la Rey, Kemp en Smuts en dit word besluit om die kamp aan te val. Daar was 'n groot slag. Kriel teken kort en bondig aan: „Om half-twaalf is die slag gelewer en ons het die kamp bestorm. Seshonderd perde en muile is geneem, vier vragte ammunisie, 346 krygsgevangenes. Verlies aan ons kant, 15 dood en 35 gewond."

Paardekraal het die burgers nie bereik nie, en Dingaansdag is in Die Moot gevier, twaalf myl ten weste van Nooitgedacht. Die 15de Desember was 'n dag van verootmoediging en gebed deur die regering uitgeskrywe. Teenwoordig was behalwe Beyers ook De la Rey en Smuts. Die aandag is gevestig op die ontheiliging van die dag van die Here,

die verwoestende drankhandel, die versuim om die heidene „in ons midde" bekend te maak met die lig van die Evangelie. Daar is ook gewys op die buitsug onder 'n heel aantal burgers. Die uitwerking van die bespreking van die laasgenoemde onderwerp was dat sommige burgers, ná die godsdiens, wat hulle die vorige Donderdag gebuit het aan die generaal gebring het.

Kriel sê dat Sondag 16 Desember 'n onvergeetlike dag was vir elkeen wat dit gevier het. Van alle kante uit die Moot het mense tot die godsdiens toegestroom — ook vroue en kinders en hoogbejaardes. Die verbond is vernuwe wat Sarel Cilliers saam met die burgers in Natal gemaak het. Kriel het in die vroeë diens voorgegaan. Om half-tien het almal by 'n koppie in die nabyheid vergader. Toe het hy Ps. 24 gelees. Daarop het uit meer as tweeduisend monde van mans, vroue en kinders weerklink: „Prijs den Heer met blijde galmen" . . . . Toe met die Vierkleur voorop het die groot skare die koppie beklim — die oues van dae leunende op die jongeres. Bo op die kop het Kriel die volgende gelofte gelees: „Wij doen belijdenis met schaamte op onze aangezichten en diep berou dat wij het verbond tusschen de voorvaders en God gemaakt in Natal en later te Paardekraal, naamlijk, om den 16den Desember als een Sabbat te houden, overtreden hebben. Verder beloven wij heden plechtiglijk voor God bij dat verbond te zullen blijven en als Afrikaansch volk met de hulp des Heeren Hem te dienen."

Instemming met die skuldbelydenis en belofte is deur elkeen aan die dag gelê deur die aanbring van 'n klip wat neergelê is op die hoogste punt van die kop. 'n Klipstapel, vier voet hoog het daar verrys, en met ontblote hoofde het almal hardop agter Kriel aan die naam Ebenhaeser aan die steenhoop gegee. Daarop het hy op die klipstapel gestaan

en die burgers toegespreek. In die namiddag het die generaals toesprake gehou.

Die Engelse het die Boere, ná die gevoelige slag wat aan hulle toegedien is, nie met rus gelaat nie. Hulle het gou met vermeerderde getalle die kommando's opgesoek. Dit was nou veg en wyk, en noue ontkomings totdat die Kersdag daar was. Gelukkig kan dit stil deurgebring word op Modderfontein. Daar is oor die Vredevors (Jes. 9) gepreek.

Op Elandsfontein teken Kriel op die laaste dag van die jaar aan: „Ek het tot middernag opgebly en 'n tyd met God alleen deurgebring. Ek het Hom gedank vir alles wat ek persoonlik in die laaste helfte van die eeu van Hom geniet het, vir godvresende ouers, broers en susters. Vir my vrou en kinders, vir die voorreg van in die evangeliebediening te wees, vir Sondagskoolwerk, ens." En op die volgende dag: „1 Jan. 1901 — Ons tree 'n nuwe tydkring in. Laat ons begin in U Naam wees!" Sy teks by die godsdiensoefening was: „Daar zij licht."

Op 26 Januarie het genl. Beyers orders gekry om met 1,500 man die Kaapkolonie in te trek. Daaroor was Kriel bly. „Ek hoop dat ek nou my vrou en kinders sal ontmoet." Beyers is tussen die kampe van die Engelse ongemerk deur en het oor die spoor by Springs en oor die Natal-lyn tussen Roodepoort en Rietpoort gegaan. Orals het hulle by afgebrande huise verbygegaan. Hulle het ook die Engelse met hul vernielende werk besig gesien. By een afgebrande huis het hulle 20 mud mielies gekry wat onbeskadig was. Dit het hulle perde goed te stade gekom.

Enige maande het verbygegaan. Dit was maar altyd veg en pad gee.

Op 7 Maart 1901 het Kitchener die bekende vredesvoorstel aan genl. Botha gedoen. Die boere moes die wapens

neerlê en dan sou aan hulle seker dinge toegestaan word. Genl. de Wet en genl. Botha het mekaar ontmoet, die voorstel van die hand gewys en ooreengekom om met krag die stryd voort te sit.

Maar watter rapporte tog het in die kommando's die rondte gedoen! Kriel teken aan: Die koning van Engeland is op gruwelike wyse vermoor. Die Basoetoes het Engeland die oorlog aangesê. Die Rooikaffers het in hul land soldate doodgemaak. Die vroue van Klerksdorp en Potchefstroom is na die dorpe gestuur omdat die vrede naby is. „Waar moet dit heen?" vra Kriel, mismoedig oor al die dwaasheid.

Daar het meer besinning gekom toe die een en ander wat voorgeval het, uitgelek het. „Ek het vandag (10 Maart 1901) verneem dat genl. Botha aan lord Kitchener 'n onderhoud gevra het. Waartoe sal dit lei? 'n Onaangename vrees beklem my hart. Sal die Naam van die Here daardeur verheerlik word? Mag Hy aan ons owerhede wysheid gee."

Teen die end van die maand is Kriel in Parys, bring enige dae aangenaam in die pastorie deur, en preek in die kerk.

Beyers het nie in die Kaapkolonie ingeval nie. Nou dat Kriel hom in Parys bevind, is Beyers al na Soutpansberg terug. Kriel het gebly met ander wie se aangesigte na die suide gerig was.

In Junie is hy nog in die buurt van Parys.

Dit was omstreeks in hierdie tyd dat hy 'n brief aan 'n ampsbroeder geskrywe het. Dit gaan met hom goed na liggaam en siel. Klere is skaars by die burgers. Maar die Afrikaner is vindingryk. Dis 'n genot om die algemene tevredenheid en die goeie gees onder die manskappe op te merk.

Op Junie 1901 het hy by Lindequesdrif deur die Vaalrivier gegaan en op die plaas Bloemfontein van Salamon Senekal gekom. Kort na die helfte van Augustus het genl. Smuts na die Kaapkolonie vertrek. Kriel het hom aangesluit by die veldkornetskap van Jan Naudé wat later kommandant geword het; en hy het 'n nuwe dagboekie begin met die titel: „Op reis na die Kaapkolonie."

## Hoofstuk XIV

# IN DIE KAAPKOLONIE

„Klipfontein, 28 Aug. 1901. Veldkornet Jan Naudé het aangekom. Hy het my vertel dat hy vandag verder gaan. Maar as ek wil, kan ek tot môre bly. Ek is swaar verkoue en het besluit om te wag."

Hy deel verder mee dat hy 'n voetbad en „pons" gebruik het en die volgende dag beter is. Op 30 Augustus is hy heeltemal gesond en kan vertrek vanwaar hy is. Hy gaan deur Rhenosterspruit en haal die veldkornet in. 'n Paar dae daarna is hulle op Bothaville. Hier kan hy aanteken dat hy in die kerk diens gehou het. „Mnr. Preller het my £4 gegee, en daar was 'n kollekte ná die diens van £2 12s. vir my reiskoste." Dan het hy by Bably Burns 'n nuwe Oxford (baadjie) en onderbaadjie gekry wat genl. Smuts hom reeds vroeër wou gee, en van Jan Botha die volgende dag 'n paar stewels amper nuut. Syne was al byna verslyt. „So voorsien die Here in my behoefte," merk hy op. „Zijt in geen ding bezorgd."

Op Sondag 15 September kon hy behalwe die hou van 'n diens ook met die burgers gesels. Hy merk op hoe min daar is wat 'n begrip het van wat die christelike lewe werklik is; en hy doen wat hy kan om hulle in die geestelike verder in te lei. Daar is 'n mooi verstandhouding tussen die klompie van die veldkornetskap en hom. Hulle is maar vier-en-twintig in getal. Hy vra hulle om almal hul name in sy dagboek te teken.

Elke dag gaan hulle verder, en kom by die spoorweg tussen Brandfort en Eensgevonde. Daar wil hulle in die aand deurgaan. Dit is wat hy aanteken: „Ons het afgesaal om met sononder verder te gaan. Toe ons later opsaal, spreek ek 'n paar woorde oor: ‚Wentel uwen weg op den Heere, betrouw op Hem en Hij zal het maken'; en nadat ons almal ons aan die bewaring van die Here opgedra het, gaan ons vol moed in stilte voorwaarts. Hoe salig is dit om op die Here te vertrou, en die versekering te hê dat Hy dit sal maak. Naby die spoor wag ons totdat die maan opkom. Toe was dit spoor-toe! Die drade aan albei kante word met goeie gevolg geknip en ons gaan oor. Nou begin die khakies op ons skiet, maar die Here is ons skild, sodat ons sonder letsel ontkom. 'n Uur en 'n half ry ons en saal af. Met dagbreek gaan ons, nadat ons gesamentlik die Heer vir Sy bewaring gedank het, verder langs Taaibosspruit tot aan Tabakberg."

In die aand van 20 September staan hulle voor die blokhuislyn tussen Bloemfontein en Thaba 'Nchu. Nog voor die drade geknip is, begin die soldate uit die blokhuise geweldig te skiet. „Ons het moeite om ons perde te beteuel. Toe die drade geknip is, vlie ons deur onder die geknal van Lee-Metfords. Die hand van die Here was oor ons, anders het almal in die slag gebly. 'n Arme kaffer se perd het oor die draad geval, en hy het agter gebly."

Dieselfde dag is die slag by Grootfontein deur genl. Brand gelewer. Twee dae daarna teken Kriel aan: „Hier sit ons met Dewetsdorp pragtig geleë vol in die gesig. Ons kan die kerkgebou sien, maar daarin nie gaan nie."

Op die trek verder ontmoet die klein kommandotjie die generaals Kritszinger en Wessels, en Kriel is bly om met die teologiese student MacDonald enige aangename woorde te wissel. Hy kry ook van koloniale burgers goeie tyding

van sy vrou en kinders op Cradock. Op 26 September maak hy met aandoening daar melding van dat van hul klein getal reeds twee gesneuwel het. Dikwels staan in sy dagboek opgeteken aantekeninge soos hierdie: „Nadat ons buite gevaar was, het ons saamgekom tot gebed."

Meer as eenmaal tref teenspoed hom. Terwyl hulle een aand eet, raak sy perd met saal en toom weg. Vergeefs word in die donker gesoek. „Ek moes maar sonder hom verder gaan. Wat 'n gemis." Maar die volgende dag staan daar aangeteken: „My perd gevind."

Die elfde Oktober kon nie onopgemerk verbygaan nie. „Dit is vandag twee jaar dat die ultimatum uitgevaardig is."

Gedurig is die klompie manskappe in gevegte met klompies Engelse. Op amper elke bladsy van die dagboek staan daar: „Opsaal," „Khaki kom!" „Daar was 'n skermutseling."

Dan kom daar 'n tydjie van rus, en hy het kans om sy klere te was en te lap. In die begin van November trek hulle in die rigting van Reddersburg en 'n rukkie daarna is hulle Boomplaas verby en trek in die rigting van die Oranje-rivier. Onder die datum 21 November 1901 skryf hy: „Hier sit ek op 'n koppie met Grootrivier daaronder in die gesig." 'n Week daarna is hulle veilig deur, en met allerhande gewaarwordinge sit hy voet op koloniale grondgebied. Die dag daarna word op Rietvlei melding daarvan gemaak dat twee gewapende kleurlinge gevang is. „Hulle is ontwapen en in die aand vrygelaat. Ek is bly dat ons offisiers hul lewes gespaar het."

Ná ag dae is hulle veilig oor die spoor by Elandskloofberg tussen Houtkraal en Potfontein. Geen skoot is van die blok-huise op die burgers afgelos nie. 'n Paar dae later teken hy op Skilderklip aan: „Tot my onbeskryflike spyt is my wit perd Kohinoor so erg in die heup beseer dat ek verplig is om hom agter te laat. Die laaste 17 maande het ek op kom-

mando nooit op 'n ander perd gery nie. Ek glo nie dat ek ooit 'n beter, moediger en in alle opsigte edeler dier kon gehad het nie." Hy het hom by 'n vertroubare man agtergelaat.

Die tog was deur die noordweste van die Kaapkolonie, vervolgens in die distrikte van Hopetown, Prieska en toe suidwaarts deur Carnarvon, Fraserburg, Calvinia.

Teen die end van die jaar het die manskappe op Leeukuil gerus en hier is Nagmaal gevier — ook Nuwejaarsdag van 1902. In die stilstand hou Kriel katkisasie met die jongkêrels. Daarop kan die aandag wel gevestig word. Katkisasie! Die seuns wat gedurig in skermutseling met die vyand is, word, as daar tydjies van rus is, gekatkiseer!

Toe die trek weer voortgesit word, kom die manskappe op 'n plaas met die naam „Nauwte," en Kriel skrywe: „Die naam ‚Nauwte' druk in een woord uit die tydelike en geestelike toestand waarin ons ons bevind, maar ná *Mara* kom *Elim* en ek is daarvan oortuig dat daar ná die *noute* vir ons *ruimte* sal kom. Want die Here is 'n hoorder van die gebed." Tog ook in die noute het hulle dankenstof. Van dat hulle in die Kaapkolonie gekom het, was daar altyd oorvloed van voedsel vir die burgers en voer vir die perde. Dis waar, klere was skaars. Die mans het daar gehawend uitgesien; maar hulle was tevrede.

En die lot van die kolonialers! Dit was bitter. Die krygswet het swaar gedruk. Dit was verban en doodskiet. Vir enige vriendelikheid aan die kommando's bewys word die plaasbewoners in die tronk gegooi. Kriel vertel van 'n proklamasie wat beveel dat alle rytuie, alle klere en skoene, alle ou yster (waarvan hoefysters kan gemaak word), alle ammunisie (dit is patrone wat die soldate verloor het) dadelik na die dorpe gebring moet word. En dit sou nie anders as te voet kan gedoen word nie. „Hoe harder hulle optree,"




DIE KINDER-TEHUIS OP LANGLAAGTE, soos dit in die vroeë jare daar uitgesien het.



KINDER-TEHUIS. Eerste Personeel.

merk hy op, „hoe dieper word die kloof tussen hulle en die kolonialers."

Oor sy geestelike lewe praat hy gedurende hierdie periode van die oorlog. „My geestelike termometer is baie laag en ek rig weinig uit. Hoe wens ek om die mense langs die weg wat herderloos is, tot seën te wees. Maar hoe sal daar water uit 'n uitgedroogte put geskep word? Ag, Here! moenie ver van my wees nie! Wil my met varse olie oorgiet!" Spoedig is sy gebed verhoor. Toe hulle op Klein Perdekloof kom, teken hy aan: „Die heer White het my £5 gegee vir arme kinders. Dit het my bemoedig en my laat dink dat die Here my weer in my werk sal herstel om onder die armes in die goudstad, en in die besonder, die kinders, te arbei. Ek het baie in die oorlog geleer wat my in my werk te pas sal kom, sodat ek vertrou dat dit later sal blyk dat die tyd wat ek op kommando skynbaar nutteloos moet deurbring geen verlies was nie, maar gewin."

Maar heeltemal sy ou self word hy nie. 'n Paar dae later stort hy weer sy hart uit: „Ag, dat ek met meer geesdrif kon spreek! — Met Johannes B in die veld gebid!"

Op Zaailaagte kry die kommando — veldkornet Naudé het kommandant geword — berig van die voorspoedige tog van genl. Smuts vandat hy in die Kaapkolonie ingeval het, en 'n paar dae later ontmoet Kriel die generaal en ook generaal Van Deventer. Deur hierdie ontmoeting „het ons deur Gods goedheid die bestemming wat ons voor oë gehad het met ons intrek in die Kaapkolonie bereik." In die aand hou hy diens vir die kommando's.

Hulle is nou in die Roggeveld en hulle trek al verder weswaarts. Op 17 Februarie 1902 bereik hulle Vondelingsfontein. Daar ontmoet Kriel mense wat dit onthou dat hy saam met prof. N. J. Hofmeyr in 1878 die plaas besoek

het. Enige dae daarna op 'n ander plaas, vertel seker persone hom van 'n kinderdiens wat hy toe gehou het.

Hulle gaan verder en kom in die buurt Nieuwoudtsville en Vanrhynsdorp. Op 26 Februarie is die burgers in die eersgenoemde dorp. 'n Treurige plig het hy hier te vervul. 'n Afrikaner wat gevange geneem is, moes as spioen voor die krygsraad te reg staan. Hy is ter dood veroordeel en Kriel word nou geroep om met hom te spreek en te bid. Dit was verskriklik. Die man kon nie eers tot bedaring „kom nie. Ek het dit moeilik gevind om hom by die belange van sy siel te bepaal. Later het hy stil geword en geluister. Ek het met hom gebid en gevra dat die Here hom tog al sy sonde mag vergewe. Hy het ook gebid en dit betreur dat hy in sy lewe die Here nie gedien het nie. 'n Brief wat hy vir sy vrou gedikteer het, het ek geskryf. Toe vertel hy my dat hy vas op God vertrou. Ek het hom gewys op die moordenaar op die kruis wat ook maar 'n kort tydjie gehad het om hom tot Jesus te wend."

Gedurig vertel hy van gevegte — hy verbind die gewondes en spreek by die grafte van die gesneuweldes. Februarie 27 is bepaal as 'n Dank- en Biddag, en dit is wat hy aanteken: „As ons voorgangers meer beslis was, sou die burgers hul volg op die weg van bekering."

Ná enige dae is dit sy verjaardag. Hy is 52 jaar oud. „My liggaamskragte is baie goed. Mag ek dit tot Gods eer bestee."

Van Rhynsdorp word ingeneem, en hy het die geleentheid om in die kerk te preek, maar die dorp word verlaat. „Dis jammer," sê hy. „Dit sal later vir ons die weg moeilik maak."

Langs Groenrivier gaan hy tot aan die strand, en daar is die see voor hulle „kokend en skuimend." Die volgende Sondag preek hy oor die teks: „De zee was niet meer!"

'n Woelige tyd was op hande. Op Springbok is daar 'n geveg. Te midde van alles kry hy tyding van sy vrou. Dit gaan goed met haar op Cradock, en enige dae later maak hy aantekening van die dood van die man met wie hy die Kaapkolonie ingetrek het: „Die dappere kommandant Naudé is aan koors oorlede op Tontelboskolk — 'n groot verlies vir ons."

Hier is iets anders uit sy dagboek: „23 April (1902) — Genl. Smuts het 'n telegram van die Regering ontvang wat hom oproep om met die hoofoffisiere op Vereniging te wees op 15 Mei. Mag die Here wat ons tot hiertoe gelei het, ons voormanne in hulle beraadslagings lei om tot 'n regte en Godverheerlikende besluit te kom. Ag wat sal ons die Here tog dankbaar wees as alles tot die vrede mag lei waar ons so sterk na verlang . . . . Ek begin reeds planne te maak hoe ek (D.V.) die spoedigste op Cradock kan wees, om my geliefde huisgesin te ontmoet."

Twee dae daarna het genl. Smuts vertrek. Kriel was maar nie gerus nie. „My hart is in my ontstel oor die vredesonderhandelinge. Die Here regeer!" Wat ook nie bygedra het om die verstoring van sy gemoed tot bedaring te bring nie, was dat hy op dieselfde dag die tyding gekry het van die heengaan van Bernard le Roux, „my ou troue en geliefde vriend."

## Hoofstuk XV

# VREDE

Op 26 Mei noteer Kriel dat hy 23 maande van huis is. „Ons hoor niks van die vredesonderhandelinge nie. Mag die Here ons geduld en lydsaamheid gee, en ons berei vir die tyding wat sal kom — wat dit ook mag wees." *Wat dit ook mag wees!* Waarom het hy dit aangeteken? Sy onrus wou hom maar nie verlaat nie. Intussen hou hy met sy geestelike arbeid aan waaronder sy katkisasie 'n vername plek inneem. Hy sê dat hy 'n vertroulike gesprek gehad het met elkeen van sy katkisante. Die meeste het bely dat hulle glo dat hulle verlos is.

Enige dae later teken hy dit in sy dagboek aan:

Dinsdag, 3 Junie, 2.45 n.m.,

*Vrede!* VREDE ! !

*VREDE ! ! !*

Dit het hy in die opwelling van sy gemoed geskrywe. Maar die opgetoënheid was maar net vir 'n oomblik. Hy het maar min geloof geheg aan wat aan hom vertel is. Hy sien egter dat die gewoel om die huis al groter word.

Daarop gaan hy na die kamer waar genl. Van Deventer siek lê. Aan kaptein Kerstens vra hy of dit vrede is? Ja, is die antwoord. „Maar ek wil dit van die generaal self hoor." Hy gaan toe die kamer binne en doen die vraag:

„Kan ek u met die vrede gelukwens, Generaal?"

„Ja, daar is vrede," antwoord Van Deventer.

Hy was toe die tyding gekom het, besig om die name van dopelinge te registreer, en nou vervolg hy in sy dagboek: „Ek het terug gegaan . . . . en die eerste kindjie met die naam: Anna Margaretha *Vrede* gedoop."

Na hy klaar was, gaan hy weer na genl. Van Deventer. Die rapport wat die generaal gekry het, word aan hom voorgelees.

Ons hart breek as ons lees wat Kriel verder in sy dagboek aanteken: „Ek het met genl. Van Deventer en twee ander neergekniel en die algoede God vir die vrede gedank — gedank dat die lyding van ons vroue en kinders geëindig is, dat die gevangenis van ons burgers op die eilande geopen is, dat ons bewaar gebly het en dat daar nou nie meer bloed gestort sal word nie. Ek het al juigende en God lowende . . . . na ons laer gegaan. Ek het die burgers bymekaar geroep en ons het neergekniel en God saam geloof en gedank, soos alreeds by die generaal. Psalm 146 : 1 en 6 is hartlik gesing."

In die aanddiens is 'n rapport van genl. Van Deventer gelees dat die kommando's so gou as moontlik moes optrek na Swartklip tussen Nieuwoudtville en Calvinia, waar die voorwaardes van die vrede bekend gemaak sou word.

En van nou af het Kriel en al die manskappe tien dae lank, tot op die 14e Junie in die waan gelewe dat dit die vrede was waarvoor daar twee jaar en nege maande gestry is. Elke dag is opgewekte aantekeninge in die dagboek gemaak: „Dinsdag, 5 Junie — onvergeetlike dag! — Huistoe! . . . . Alles in rep en roer . . . . 6 Junie — na Uilklip . . . . 8 Junie, Sondag. Diens. 10 Junie — Daar is rapporte dat die vredesonderhandelinge so gunstig vir ons is dat 'n mens dit nouliks kan glo."

Maar ongunstige berigte doen ook die rondte. Niemand egter, heg daar geloof aan nie. Intussen wek wat gesê

word onsekerheid op. Die burgers word opgewonde, en party begin te twyfel of daar werklik vrede is. Kriel skrywe: „Mijne ziel wacht op den Heere. Hij zal u niet beschamen!"

Op 14 Junie 1902 is die burgers op Oorlogskloof.

„Hoe brand ons van verlange na die koms van genl. Smuts" . . . . 4.45. Genl. Smuts kom.

„Hoe gaan dit, Generaal?"

„Persoonlik goed."

Die moed sink.

In die aand teken Kriel aan:

„Die ergste het gebeur. Transvaal en Vrystaat bestaan onder eie vlag nie meer nie. Die tyding kom soos 'n donderslag uit 'n onbewolkte hemel. Vader, indien onze beker van ons niet kan voorbijgaan, tenzij dat wij hem drinken, Uw wil geschiede. Wij aanbidden, zwijgen stil."

Genl. Smuts het die burgers toegespreek. Kriel het gevolg. Hy het tot teks die woorde gekies: „Ik ben verstomd."

Die volgende dag was Sondag. Kriel sê dat hy amper geen slaap gehad het nie. In die môrediens het hy onder trane uit die oë van baie burgers Klaagliedere 3 en 5 gelees en 'n woord gespreek. Die volgende dag kon hy sê: „Kalm en stil voeg ek my na Gods wil."

Hierdie is die laaste aantekening in sy kommando-dagboek: „Te Oorlogskloof het ons die wapens voor kol. D. Hay afgelê . . . . en daarmee is dit met ons onafhanklikheid vereers gedaan — totdat ons dit uit die hand van God ongeskonde weer ontvang. Hy wat glo, sal lewe al het het ook gesterwe. God sal hom opwek te Syner tyd. Ek dank God dat Hy my gedurende ons namelose oorlog so genadiglik bewaar het en dat Hy my tot 'n seën vir vele van my broeders gemaak het. Amen!"

## Hoofstuk XVI

## TERUG. — DIE WEESINRIGTING. — DIE NUWE KERK.

Op 20 Junie het Kriel van 'n plaas in die distrik Clanwilliam aan sy vrou geskrywe, en haar vertel hoe die Burgers mekaar gelukgewens het toe hulle gehoor het dat dit vrede is, in die waan dat alles gunstig vir die Republiek uitgeloop het; en wat 'n slag dit vir hulle was op Oorlogskloof, toe genl. Smuts hulle meedeel dat Transvaal en die Vrystaat nie meer bestaan nie. „Genoeg! Ek laat die gordyn val. God in die hemel het ons trane in sy fles vergader."

Verder deel hy mee dat hy vergunning het om na Franschhoek te gaan, maar hy moet terug wees op Piketbergwegstasie op die 24ste om met die Burgers na Transvaal te vertrek. Dit is sy plan, sê hy verder, om verlof te vra om van Noupoort na Cradock te gaan. As dit nie kan nie, sal hy so spoedig moontlik haar van Langlaagte kom haal.

Kort voordat hy dit geskrywe het, ontvang hy 'n brief van J. F. Naudé wat geskrywe is op 2 Junie. Dit begin: „De teerling is geworpen, de strijd is afgeloopen . . . . totdat wat in het graf — in de aarde gelegd werd — sterven en leven zal. Op 31 Mei, toen de zaak afgehandeld werd, lazen wij Klaagliederen van Jeremia 5: ‚Ons erfdeel is tot vreemdelingen geworden' . . . ."

Verder deel hy mee dat die voormanne besluit het om hierdie hoofstuk te laat druk, sodat elke Burger wat, deur

Gods genade nog staan, dit kan kry om in sy kamer op te hang as bewys dat hy een van die getroues was.

Kriel kon geen verlof kry om na Cradock van Noupoort te gaan nie. Toe het mev. Kriel saam met Frieda daarheen afgereis. Sy moes twee droewe dae wag voordat die Burgers daar verby kom, en toe het die twee egliede mekaar, na so baie maande, ontmoet; maar dit was net vir 'n kort oomblikkie. Die trein stoom weg en hulle is weer geskeie. Gelukkig was dit maar net vir 'n kort tydjie. Kriel het gou vergunning gekry om van Langlaagte sy familie te gaan haal.

Nou staan hy met sy vrou wat dwars deur alles een met hom was in sy groot lewenswerk, weer in die arbeid van vroeër; maar hulle staan ook voor probleme wat gebore is uit die nuwe toestande wat die oorlog geskep het. Die werk wat gestaak was, moes weer opgevat word, maar dit was nou in baie opsigte 'n vreemde werk. Toestande het in die hele Suid-Afrika ingetree wat aan haas alles 'n ander aspek gegee het. Dit was asof hy met 'n veranderde volk nou te doen het — 'n verarmde volk! Dit veral was sorgwekkend. Talle van huisgesinne was deur die oorlog heeltemal gereneweer. Die vroue het van die konsentrasiekampe teruggekeer, maar na afgebrande huise. Agter sinkplate skuins teen die mure gesit, het hul mans wat uit die veld en daarna uit die ballingskap teruggekom het, hulle gevind. Verarm was die volk en met sy verarming het ook demoralisasie ingetree. Ons volk moes deur sy veroweraar aan die lewe gehou word. Die verarmde families moes, om nie van honger te sterf nie, by die repatriasiebesture rantsoene kos gaan haal. Die noodlottige uitwerking op die karakter van 'n gedeelte van ons volk het nie uitgebly nie. Ons ly tot vandag toe nog daaronder. Porsies kos moes in die dorpe gaan haal word! Hierdie demorali-

sasie was een van die veranderde toestande waarmee die Kerk — die Staat ook — ná die oorlog te doen gehad het.

En dan was daar nog 'n ander — die probleem van die onsettend aangegroeide aantal weeskinders. Reeds voor die oorlog was die kindersorg 'n vraagstuk wat die aandag van die Kerk besig gehou het. Nou was dit baie ernstiger. Daar was na skatting 10,000 wese, waarvan 4,000 heeltemal hulpeloos was. Elke oorlogswees op wie die oog rus, het voor die geestesoog laat oprys gelukkige tuistes voor die noodlottige stryd, maar dan ook van 'n vader wat op die slagveld gesterwe het, van 'n moeder wat in die konsentrasiekamp beswyk het. Bitter herinneringe het in die gemoed opgebruis. Maar aan gevoelens van verontwaardiging kon die leiers in ons Kerk hulle nie oorgee nie. Daar moes gehandel word en die hand dadelik aan die ploeg geslaan word. Van almal wat aan die lot van die wese gedink het, was Kriel, die een wat die diepste gevoel en die deurtastendste te werk gegaan het.

Hy het dit ingesien dat die werk wat hy voor die oorlog begin het, hervat moes word, maar op groter skaal. Duidelik het die stem geklink dat daar met krag moes opgetree word. Maar so 'n werk! Wie was tot sulke dinge in staat? In eie krag dit aan te pak — so 'n gedagte het nooit by hom opgekom nie. Van God moes alles ontvang word, wysheid, krag, middele. Dit was nie hy wat iets sou kon uitrig nie, maar God wat hom daartoe in staat sou stel. Later, toe daar soveel voorspoed op sy werk aan die wese rus, het hy hom as niks anders as 'n instrument in die hand van die Vader van die wese beskou. Hy het net uitgevoer wat God hom gegee het om te doen. Deur sy hele lewe was hy een van die nederigste mense. Hy het dikwels by die huisaltaar gedank dat die mens nie gered word deur sy eie werk nie, net deur Gods genade.

En in hierdie stemming het hy ook sy oog op die hele lewe gewerp. Hy was in alles absoluut afhanklik van God — hy moes hom oor niks kwel nie, dit het hy gevoel. Die hemelse Vader sou in alles voorsiening maak. In 'n aantekening wat hy op 4 Augustus 1902 gemaak het, merk hy op dat as daar een les is wat hy in die oorlog geleer het, dan was dit dat God in sy „goddelike voorsienigheid in al ons tydelike en geestelike behoeftes voorsiening maak, sodat ons volgens Matt. 6 nie besorg behoef te wees en te sê nie: Wat sal ons eet en wat sal ons drink en waarmee sal ons ons klee?" 'n Waarmaker van Sy Woord is die Here ook gewees. Hy haal gevalle aan van hoe God vir hom en sy vrou gesorg het. Hy is met geldmiddels by sy laaste besoek aan Franschhoek bygestaan; aan sy vrou het nooit iets ontbreek gedurende die hele oorlog nie; sy lewensassuransiepolis is vir twee jaar betaal. Ook ander besonderhede noem hy. Hy sou dan alles: die werk in die gemeente, die half-klaar kerk, die sorg van die wese, in die hande van God laat, en doen wat sy hand vind om te doen.

Die weeshuis wat hy hom nou geroepe gevoel het om op te rig het sy aandag baie in beslag geneem. Hy en sy vrou het gereeld elke môre 'n tydjie in die eensaamheid hulle afgesonder en dit 'n saak van gebed en meditasie gemaak. Hulle het hulle by hierdie geleenthede besig gehou met die boekie van Andrew Murray, „Op God Wachten."

Op 5 Augustus 1902 het Kriel hierdie aantekening gemaak: „Sondag 1.1. (3 Augustus) het ek aan die gemeente bekendgemaak dat ons — hy en sy kerkraad — besluit het om 'n weeshuis in Langlaagte op te rig vir die wese van die ouers wat gesneuwel is, of in die kampe gesterwe het."

Die kerkraad het 'n erf met gebou daarop gegee om vir

die wese ingerig te word; en daar naasaan is kort daarop 'n ander erf met twee geboue gekoop.

Die werk was nou daar, en dit moes met alle kragte aangepak word. Maar vreemd! Daar ontstaan plotseling in die gemoed van Kriel 'n gevoel van onsekerheid. Sy bewust-heid van eie onbekwaamheid en onmag het hom daartoe gebring om alles aan God oor te gee. Maar nou word hy deur sy nuwe taak oorweldig. Neerslagtigheid en moede-loosheid wat hy sedert die predikantekonferensie op Middel-burg, K.P., in 1883 nie meer geken het nie, neem hom gans en al in besit. Dit is onbegryplik dat hy, wat gedurig op die hoogte van 'n volle geloofsversekering al die jare geleef het, nou moet staan voor 'n berg wat hy nie kan toeroep nie: „Word opgehef en in die see gewerp!" Met hom is dit nou soos met die profete toe die Here hulle tot hul lewenstaak geroep het. Soos hulle besef hy allersmart-liks sy onbekwaamheid en sondigheid en onwaardigheid. In hierdie woorde beskryf hy die toestand waarin hy verkeer:

„De dringende noodzaaklijkheid van het oprichten van 'n weeshuis was mij zeer duidelijk, maar de zondigheid van mij bedorven hart en vleesch drukte mij diep ter neer en vervulde mij met zwaarmoedigheid, zooals ik zelden te voren gekend had. Durfte ik, zondig en onwaardig schepsel, een heilig werk in den Naam van den Heiligen God ondernemen? Ik verkeerde onder eene donkere wolk die het aangezicht van God geheel voor mij verborg. Waarom zou ik zulk een groot werk op mij nemen? — Meer dan eens vond ik troost en bemoediging in het boekje ‚Op God Wachten.' Gods werk moet door God zelven gedaan worden.

„De broeders in onze Maandagsche bijeenkomst bemoedig-den mij door hunne warme belangstelling en hulpvaardig-heid; doch zij zagen niet de mistroostigheid van mijn be-zwaard gemoed. Kon ik het werk op iemand anders over-

maken, wat zou dat mij eene verlichting geweest zijn! Maar ik liep langs een helling op en kon niet terug of stilstaan. Mijn geloof stond stil, maar ik ging voort in het geloof dat het geloof terug zou komen.

„Mijne echtgenote en mejuf. Koppers hielpen mij met ijver en moed de benoodigde meubelen aan te koopen. De ambachtslieden beijverde zich het huis in orde te brengen. Verscheidene kleine giften werden ontvangen. De stroom der omstandigheden waarop ik als het ware dreef, werd sterker en sterker. Op Zondag den 31sten kondigde ik van den kansel af dat de inwijding van de inrichting op Donderdag den 4den September, 's namiddags te half drie zou plaasvinden, doch zonder geesdrift."

Die dag van die opening het aangebreek, en Kriel teken aan: „De Heere doet de wolken breken." En nou is daar voortaan gedurende die hele bestaan van Die Kinder-tehuis nooit weer enige aantekening van mismoedigheid van sy hand nie. Hy het van nou af in die lig van die goddelike aanskyn voortgewandel. Kalm was hy onder die mees onthutsende omstandighede. Niks het hom van koers gebring nie. In sy teenwoordigheid het elkeen wat hom besoek, gevoel dat hy in 'n atmosfeer van vrede geleef het.

Mej. Kloppers was die eerste huismoeder. Aan haar sy het mej. Heermans gestaan. Op die dag voor die opening van die Kinder-tehuis het sy vier klein wese met haar saamgebring. Die volgende dag was daar drie meer, sodat die groot werk met sewe kinders begin het.

In sy toespraak by die inwyding het Kriel gesê dat die naam van die inrigting „Die Kinder-tehuis" moet wees — nie weeshuis nie. Die kinders moes voel dat hulle daarin *tuis* is.

Mnr. Stephanus P. Malan verhaal in sy mededelinge in *De Vereeniging* dat daar 'n kindjie was met 'n spaardosie.

'n Paar dae voor die opening van Die Kinder-tehuis is sy oorlede. Die spaardosie met die sommetjie daarin het die moeder aan ds. Kriel gegee. Van alle kante het mense by die openingsplegtigheid uitgeroep: „Laat my iets daarin gooi." Christo Kriel het met 'n bordjie by die deur gestaan en gawes ontvang; maar mnr. Malan sê dat die inhoud van die spaardosie, saam met £7 10s. van die Sondagskool van Langlaagte, as die eintlike neseier van Die Kinder-tehuis moet beskou word.

Van die begin het Kriel die hand van God in alles gesien, en 'n bewys daarvan vir hom was die gawes wat ingekom het. Met die reparasie van die hulppastorie, deur die kerkraad vir die wese afgestaan, was daar wel geld voorhande; maar toe die werk klaar was, het £75 kortgekom. Kriel het met die kontrakteur afgespreek om hom op 'n Maandagmôre by die Irene-saal te ontmoet; daar het hy gehoop om die ontbrekende £75 by een van die ryk ouderlinge ter leen te kry. Maar toe hy die saal binnestap, kom daar 'n man hom tegemoet en gee hom 'n brief met die woorde: „Mnr. Kriel, die Here het my wonderlik geseën. By my tuiskoms van kommando het ek my vrou en kinders almal in die lewe aangetref. Hier is 'n klein dankoffer wat ek Hom toebring vir die weeshuis wat ek hoor dat julle op Langlaagte gaan stig." Kriel bedank hom hartlik. Hy breek die koevert oop en daar is 'n tjek van £75. Dit oorhandig hy aan die kontrakteur wat hy daar sien. Hy verklaar dat dit een van die duidelikste vingerwysings vir hom was dat dit die werk van die Here was.

Hy het dit al duidelik bekendgemaak dat die inrigting geen vaste bron van inkomste het nie, en dat dit in stand sal gehou word deur die gelowige gebed. Mnr. Malan sê in sy meedelinge dat 'n Engelse dagblad in Johannesburg daarop die volgende opgemerk het: „As ons Britte nie die

voorbeeld gehad het van George Müller met sy weeshuis waar duisende kinders op die gebed versorg was nie, sou ons die draak kon steek met die Hollandse predikant van Langlaagte, maar met die genoemde feit voor oë sien ons reeds die nodige geld vir Die Kinder-tehuis toevloei."

Twee maande ná die opening van Die Kinder-tehuis het die sewetal al aangegroei tot neën-en-twintig. In die tussentyd was dit nodig om meer ruimte by te kry, en, voor die end van die maand, was daar vier huise in gebruik.

Maar dit was nie alleen die kinders aan wie hy gedink het nie; hy het hom ook die lot van die weduwees aangetrek. Wat moes vir hulle gedoen word? Saam met die ander predikante van die Raad, het hy hul nood bespreek. Maar almal was radeloos. Uiteindelik het die besluit geval om die weduwees grond op die oewers van die Kliprivier te gee. 'n Aantal van hulle het klein persele grond van 'n half morg gekry met 'n huisie daarop, 17 x 15 voet groot. Hulle is gehelp met hoenders, enige stukke huisraad en met tuingereedskap. Die grond is vir hulle omgeploeg en die opbrengs van hul tuine vir hulle na die mark vervoer. Op 2 Desember het Kriel (wat penningmeester was) verslag gedoen van bydrae wat hy ontvang het. Daaronder was 'n kontribusie van die Society of Friends (Kwakers) wat ook andersins vir ons mense veel goed gedoen het net ná die oorlog. Hy meld dat die versorging van die weduwees langsamerhand op koers gekom het, alhoewel dit met groot moeite gepaard gegaan het om genoegsame huise en tente te kry.

Kort voor die end van die jaar het die getal wese tot 92 opgeklim — dit was in drie maande tyd! Christo Kriel gee 'n lewendige beskrywing van hoe dit toegegaan het. „Dikwels kom daar telegramme: *Verwag tien-twaalf kinders.* Een ná die ander moes aangrensende sinkgeboutjies en erwe

aangekoop word. As 'n telegram kom, gaan vader na die stasie en kom met die kinders terug. Hy vra die werksters of daar nog plek is in die reeds oorvolle kamers. So groot was die nood dat vader die bedde spesiaal kort van die fabriek bestel het sodat hulle in dubbele rye in die enge kamers kon staan. Een môre het daar glad dertig wese tegelyk gearriveer . . . . Een na die ander het die weeshuise op Heidelberg, Potchefstroom, Pietersburg, Klerksdorp gesluit om verenig te word in een groot sentrale inrigting."

Wat die opneem van kinders betref, het Kriel in 'n berig in *De Kerkbode* gesê: „Ons vra vir ons Kinder-tehuis geen wese nie, d.w.s. ons neem nie die inisiatief om hulle hier te kry nie. Maar ons het ons voorgeneem, met die hulp van die Here, om geen wees wat na ons gestuur word toegang te weier nie, en om ons vir sy christelike opvoeding en onderwys verantwoordelik te stel."

Nog voor die end van die jaar is tot groot vreugde van Kriel mnr. T. C. Stoffberg as huisvader aangestel. Hy was 'n man met 'n helder blik en besigheidstalent, 'n man wat ook bereid was sy beste kragte aan die welsyn van die wese te wy. In die grootse planne van die direkteur het hy ingelewe — en dit, by name, dat die wese toegerus moes word vir die stryd van die lewe nadat hulle Die Kindertehuis verlaat het. Daarom is daar reeds in die begin 'n skoenmakerswinkel opgerig. Spoedig het 'n timmermans- en 'n smidswinkel gevolg en later 'n kruidenierswinkel, „ten einde," soos Kriel dit uitgedruk het, „elke kind na sy aanleg te laat ontwikkel en mettertyd die inrigting selfbetalend te maak."

Die bestuur was ook gelukkig in die aanstelling van die matrone, mej. E. Jankowitz. Met groot bekwaamheid het sy die taak vervul wat op haar gerus het.

Allerhande ervaringe het Kriel saam met sy personeel opgedoen wat in die begin baie vreemd was. Dit was veral in verband met wat nodig was in die inrigting. Nie altyd was dit op die oomblik voorhande nie. Maar elke verleentheid was maar van korte duur. Een môre in die eerste jaar van die bestaan van die inrigting is Kriel in die agterplaas en daar kom mej. Jankowitz hom tegemoet en vertel hom dat die aartappels gedaan is, en of hy nie die trolliewa sal stuur om 'n paar mud te kry nie. Daar is geen geld in die kas nie, en Kriel gee haar geen antwoord nie. „Maar wag," laat sy toe daarop volg, „ons het nog bietjie gestampte mielies wat ons vandag kan kook. Kan ons dan nie vir die kinders van daardie wa lemoene kry nie?" Weer bly hy haar 'n antwoord skuldig.

Juis op dié oomblik kom 'n kleinniggie van hom na hom toe. Sy is een van die werksters. „Oom," sê sy, „moeder stuur my nou net £2 om die kinders mee te trakteer."

„Wel, Margie, wat moet dit wees?"

„Enigiets, Oom; koek of lekkers."

„Lemoene?"

„Ook goed!"

Kriel roep toe 'n seun, laat die wa stilhou en koop 600 lemoene.

Daar kom 'n naturel in die agterplaas. „My baas het gesê dat ek die aartappels hier moet bring," en hy wys na 'n wa met 'n vrag aartappels.

'n Tyd lank was alles in die duister. Later kom dit uit dat 'n vriend van Die Kinder-tehuis op die môre toe wat bo verhaal word, plaasgevind het, 'n onweerstaanbare drang gevoel het om na die mark te gaan. Daar word dit hom duidelik dat hy aartappels vir die wese moet koop. Waarom juis aartappels? Dit kon hy nie verklaar nie.



OP VAKANSIE. Ds. Kriel op die strand.



Kinders wens ds. Kriel geluk op sy 70ste verjaardag.

Maar die kinders het met die middagmaal aartappels soos gewoonlik gehad. Kriel het gedink aan die woord: „Het zal geschieden eer zij roepen zoo zal Ik antwoorden; terwijl zij nog spreken, zoo zal Ik hooren" (Jes. 65 : 29).

Onder al sy werksaamhede in verband met Die Kindertehuis het hy sy gemeentelike werk na eis behartig. Daar was die kerk om te voltooi. Kort ná sy terugkoms van die kommando het dit weer op die kerkplein van werkslui gewemel. Die werk het flink gevorder en teen die end van die jaar het die leraar die genot gesmaak om 'n kerk te sien staan wat opgerig is volgens die plan wat hy self aan die argitekte gegee het om uit te werk. Hy het nie geweet nie, dit het hy later gesê, waarom hy die kerk veel groter laat maak het as dit vir sy gemeente nodig was. Maar hy het gesien dat die hand van die Here daarin was. Daar moes plek wees vir die groeiende getalle van die kinders in die weesinrigting.

Die inwyding het plaasgevind op 12 Desember 1902. Die feesredenaar was die onvergeetlike ds. P. A. Winter.

Watter verbasende werkkrag is deur Kriel aan die dag gelê! In vyf maande tyd het hy sy gemeente georganiseer, al die gewone werksaamhede van 'n predikant waargeneem, hom met Sondagskool en dagskool bemoei, vir weduwees spesiale voorsorg gemaak, 'n nuwe kerk voltooi en bo alles nog 'n weeshuis opgerig.

## HOOFSTUK XVII

## UITBREIDING VAN DIE KINDER-TEHUIS

Die Ring van Potchefstroom het Die Kinder-tehuis vir sy rekening geneem en 'n kommissie aangestel om, saam met die direkteur, alles te bestuur. Kriel het dit besef dat die weeshuis in verband met die Kerk moet staan. Hy het dit verstaan dat die bestuur vir hom tot hulp sou wees. Hy het ook in die beste verhouding tot die bestuur altyd verkeer. Maar hy het geweet, en die lede van die bestuur het dit geweet, dat hy die spil was waar alles om moet draai. Wat hy wou doen, het die bestuur graag ingewillig, en in die end het dit geblyk dat dit tog die beste was om alles in sy hande te laat. Met 'n glimlaggie het hy eendag gesê: „Die beste fees- en boukommissie bestaan uit twee lede, waarvan een afwesig is."

Met die inrigting het dit voorspoedig gegaan. Sy verslag van Februarie 1903 begin met die woorde: „Die goedertierenheid van die Here was steeds nuut en groot." Daar is nou reeds 116 kinders onder dak. Die woonhuise wat in die begin vir die wese ingerig is, was spoedig te vol, en hulle moes vergroot word. Ander huise is gekoop en nog was daar nie genoeg plek nie. Die beperkte ruimte het die vraag laat ontstaan of Die Kinder-tehuis op Langlaagte moet bly. Daar was meer as een wat gedink het dat die inrigting na 'n ander plek verplaas moes word, en die Ring het aanbiedinge van persone en liggame gevra wat gewillig sou wees om grond te gee waarop plek genoeg was vir die behoorlike behuising van die wese. 'n Kommissie is aangestel om ondersoek te doen. Die kommissie het verskeie

plase besoek, maar in sy rapport geadviseer dat Die Kinder-tehuis moes bly waar dit was. En tog het dit nie veel geskeel nie of 'n verhuising van Langlaagte het plaasgevind.

'n Aanbod het naamlik van Delagersdrif ingekom, en dit het baie aanneemlik gelyk. Die bestuur het vergader om hieromtrent te beraadslaag. Toe ds. P. G. J. Meiring in 1929 die toespraak op die verjaardag van die Tehuis gehou het, het hy oor hierdie aangeleentheid die een en ander mee-gedeel en dit is wat hy daarvan gesê het: „Verskeie van die lede van die bestuur was ten gunste van verhuising. Ek kon die besorgdheid op die gesig van ds. Kriel lees. Hy het gevra om 'n woord te sê. Hy het verklaar dat hy hom aan die besluit van die bestuur sou onderwerp, maar dit sou vir hom baie swaar wees om met die besluit tot verhuising saam te stem, omdat hy oortuig was dat dit verkeerd sou wees . . . ." Ds. Meiring sê verder: „Ek het gevoel dat dit van my stem sou afhang of die Tehuis op Langlaagte sou bly. Met een stem is dit besluit om te bly. Die uitkoms het bewys dat die oordeel van ds. Kriel die regte was."

Ja, dit was die regte. Die moeilikheid van gebrek aan ruimte is oorwin. Met die aanvraag tot die opneem van meer kinders is daar meer huise gekoop en ingerig vir die wese. Ook het Kriel saam met sy personeel al meer op die hoogte gekom om die Tehuis op die beste manier te dryf. Stoffberg het, wat die finansiële kant betref, baie gedoen om koste te bespaar. Dit het al minder geword. Die koste van onderhoud per kind by voorbeeld was £3 19s. 6d. toe daar 'n sewentigtal in die inrigting was. Dit het tot £1 15s. gedaal toe die getal tot 250 gestyg het. En dit het nog gunstiger geword toe mnr. Stoffberg 'n besoek gebring het aan weesinrigtinge in Europa en hy in die buiteland dit so gereël het dat Die Kinder-tehuis direk uit die vreemde kon invoer.

Die getalle het vinnig gestyg, en tog het menigtes daarbuite onversorg gebly. Dit was iets waarop Kriel met groot erns in berigte in *De Kerkbode* en *De Vereeniging* gewys het. In een van hulle sê hy: „Ek pleit nie vir die 500 wat reeds in inrigtings versorg word nie, maar vir die 3,000 tot 4,000 wat nog swerwelinge is en wat, as hulle nie gered word nie, die getal van ons arm blankes sal vermeerder."

Wat het hy nie alles uitgerig nie! Behalwe al sy ander werk het hy hierdie jaar 'n korrespondensie gevoer met mnr. Alexander wat 'n fonds van *The Friends* geadministreer het, waaruit ondersteuning verleen is aan persone wat in die oorlog in gebrek geraak het. Van *The Friends* het Kriel somme geld aangeneem vir verdienstelike kinders om hulle in staat te stel goeie onderwys te ontvang. Hy het ook nie daarteen opgesien nie om Bybels wat deur die soldate na Engeland ontvoer is, en wat *The Friends* in hande gekry het, in ontvangs te neem en aan die eienaars terug te stuur.

'n Groot eetsaal is in die begin van die volgende jaar gebou. Dit was treurig gestel met die vergaderplek waar die kinders hulle maaltye moes geniet. Dit was in 'n groot tent, wat met verloop van tyd tekens van verslyting vertoon het. Die wind het deur die ondigte plekke gedring en daar was somtyds moeite om saans die paraffienlampe aan die brand te hou. Stof het dikwels soos 'n newel in die lug gehang, en as dit reën, het die water van bo gedrup en op die vloer onder die voete geloop. 'n End het egter gekom aan al die ongerief. Daar is 'n geskikte erf waarop 'n eetsaal opgerig kan word. Maar daar is die vraag: Vanwaar die geld? Wat sal Kriel nou doen? Hy doen wat hy altyd doen as daar moeilikhede in sy weg kom. Hy bring alles in die gebed voor God. Een môre vra hy die huisvader, Stoffberg, om saam met hom na die eienaar van die erf

te gaan. Hulle vind nou uit dat die prys wat gevra word £600 is en — daar is geen pennie beskikbaar nie. Maar Kriel sê: „Die Here sal voorsien," en hy sluit dadelik die koop. Hy en Stoffberg gaan terug huistoe. Toe hulle die erf verlaat, gee iemand 'n telegram aan Kriel. Hy breek die koevert oop en lees: „Oubaas," sê hy, „hier is die geld. Die Here het voorsien."

Stoffberg lees die telegram: „Verwag £600."

Met die bou van die eetsaal is dadelik 'n begin gemaak. Alles het voorspoedig gegaan en, toe dit voltooi is, het dit nie meer as £3.400 gekos. Daar was ook 'n groot kombuis aangebou met 'n stoof wat 'n vriend present gegee het. Makliker kon nou elke dag die mud aartappels, die 60 pond vleis gekook, en die vier mud meel tot brood gebak word. Op die muur het Kriel laat skilder die woorde: „Weest in geen ding bezorgd. Uw hemelse Vader weet." Dit was asof die Tehuis met hierdie aanbou 'n nuwe tydperk in sy bestaan ingetree het. Toe Kriel een aand die kinders oor „ons seëninge" toespreek, het hy hulle gevra om een te noem. Hy het glad nie gedink aan die nuwe gebou nie; maar 'n seuntjie het. Hy was die mondstuk van almal. „Die eetsaal, Oupa," het hy uitgeroep.

In sy gemeente het sy werk al meer uitgebrei. Van tyd tot tyd het daar nuwe voorstede in aansyn gekom. Op vier dorpe moes hy en sy hulpprediker gereeld dienste hou. Dan het hy in sy gemeente ook vir besonder bearbeiding gesorg. Aan evangelisasiewerk het hy veel tyd en kragte gewy. Hy het ook in ander gemeentes spesiale dienste gehou. Op 'n uitnodiging het hy in hierdie tyd na Ficksburg gegaan. Daar het hy met seën gearbei. Sy prediking het ten doel gehad nie alleen die opwekking tot bekering nie, maar ook tot heiligmaking. Hier weer is sy geliefkoosde teks uit die eerste brief van Petrus herhaalde male gehoor: „Julle is 'n

uitverkore geslag . . . . om te verkondig die deugde van Hom wat julle uit die duisternis geroep het tot Sy wonderlike lig."

Op die punt van Sondagsviering was sy gewete baie gevoelig. In Die Kinder-tehuis het hy by die personeel aangedring om die Sondagnamiddag stil deur te bring. Die kinders moes dit ook doen. Maar hy het hulle iets gegee in plaas van wat hulle anders verkeerdelik sou geniet. Op die gras in die leë erf voor een van die geboue het hy hulle laat kom en daar het hulle saam gesels, nuwe liedjies geleer, hartlik gesing, terwyl hulle op lekkers, rosyntjies, vrugte trakteer is. Hoe het die kinders tog vooruit gesien na elke Sondagnamiddag.

Ja, hy het daarop vas gestaan dat die dag van die Here nie ontheilig moet word nie. Van 'n trem of trein het hy op Sondag nie gebruik gemaak nie. Na sy buitedienste het hy met sy „spider" gegaan. Somtyds het dit hom baie ongerief berokken om nie van die Sondagstrein gebruik te maak nie. Maar hy het liewer twee uur vroeër van huis ergens heen gegaan as om dit te doen.

Toe Sjinese 'n deel van die weeshuisgronde wou huur, het hulle dit kon kry alleen op voorwaarde dat hulle 'n kontrak sou teken om nie in die tuine op Sondae te werk nie. Dit het hom baie gehinder dat 'n Griek 'n vrugtewinkel op Langlaagte gehad het wat hy elke Sondag deur toelating van die landswet kon oop hou. Hy het nie gerus totdat hy die erf waarop die winkel was, gekoop het nie.

Hier is nog 'n geval van sy eerbiediging van die dag van die Here. Een Sondagmôre net voor die oggenddiens hou 'n blink outo voor die pastorie stil. 'n Deftige Engelse dame stap daaruit en word in die voorkamer gebring. Kriel was net klaar om na die kerk te gaan. Die dame vra ekskuus dat sy op so 'n ongerieflike uur kom; maar sy wil maar gou

'n kykie neem in die meisiesgebou en 'n paar opmetings doen. Dan vertrek sy dadelik. Sy sê verder dat sy 'n liefdadigheidsvereniging in Johannesburg verteenwoordig en dat haar komitee besluit het om aan die meisies van die inrigting 'n warmwater-toestel te skenk, wat tog baie welkom sal wees in die wintermaande wat nou op hande is. Kriel vra haar toe of sy nie Maandagmôre sal kom nie, omdat geen Sondagse besoeke toegelaat word nie! Die dame antwoord dat sy net vyf minute nodig het om alles te besien. Kriel is onverbiddelik. Eers praat die dame mooi en soebat, maar dit help nie, en daarop verander haar taal. 'n Stortvloed van skelwoorde soos in die stille voorkamer sekerlik nooit gehoor is nie, stroom oor haar lippe. Sy sal teruggaan en aan haar bestuur vra om alles terug te trek en die toestel aan 'n ander inrigting te gee. Woedend verlaat sy die huis. Maar wat gebeur? Maandagmôre vroeg vra dieselfde dame of sy Kriel kan spreek, en sy versoek hom om vergiffenis dat sy haar humeur op 'n onbedagte oomblik verloor het. Saam met Kriel doen sy nou die nodige opmetings en die inrigting is 'n warmwater-toestel ryker.

Sy belangstelling in volksfeeste was groot, veral in ons groot nasionale gedenkdag op 16 Desember. Reeds voor die oorlog was hy, soos al gesê is, die siel van die godsdienstige verrigtinge op Paardekraal. Hy het predikante gekry om as sprekers op te tree. Gewoonlik was hy reeds 'n dag voor die fees op Paardekraal om by die monument alles reg te maak, veral in die dae toe daar nog geen onderdak vir die feesgangers was nie. Tente en bokseile is toe in gebruik geneem. Later is deur sy bemoeiinge 'n groot markee wat 3,000 mense kon bevat, aangekoop, en daarin het hy vir die godsdienstige verrigtings gesorg. Vir groot aantalle van die feesgangers was die dienste in hierdie tent die vernaamste deel van die hele

feesviering. Hulle het daarna vurig uitgesien. Onvergeetlik was dié Dingaansdae.

In die gemeentelike arbeid het Kriel gemeen dat daar nie genoeg aan die kinders gearbei word nie.

Aan 'n konferensie van Strewers het hy 'n skrywe gerig waarin hy die gedagte uitspreek dat meer aandag aan kinderevangelisasie behoort gewy te word. „Ons mag die kinderverwaarlosing nie duld nie. Hierdie bearbeiding van die kinders is die taak van die Kerk, maar die Strewersunie, as dogter van die Kerk, kan dit grootliks vir sy rekening neem; maar só dat alles in die hande van die Kerk bly, en alles deur die Kerk bekostig word."

Wat die inkomste van Die Kinder-tehuis betref, is dit bekend dat Kriel daarvoor nooit iets gevra het nie. Hy was 'n kollektant soos daar geen tweede in Suid-Afrika was nie; maar van sy bekwaamheid as sodanig het hy nie gebruik gemaak om geldmiddels vir die weesinrigting byeen te bring nie. Dit was nie omdat hy dit afgekeur het as ander inrigtings beroepe gedoen het op die milddadigheid van die publiek nie. Geen kollektant het hy veroordeel nie; ja, hy self was op die oomblik kollektant van die Ring van Potchefstroom om vir die vierde professor op Stellenbosch insamelinge te doen. Maar terwyl hy teen kollekteer geen beswaar gehad het nie, het hy gevoel dat dit vir hom onmoontlik was om iets, hoe gering ook, vir Die Kinder-tehuis te vra. Die Vader van die wese sal sorg, en as daar iets kort kom, of as daar iets nodig is vir die uitbreiding van die inrigting, dan het hy dit aan God bekend gemaak. In die verborge het hy gedurig met die Here omgang gehad, en, op gesette tye, saam met sy eggenote. Ook het sy kerkraadslid Steph. P. Malan elke môre na hom in sy studeerkamer gekom om saam met hom te bid. Hierdie gebedsgemeenskap van die twee manne het vier-en-dertig jaar ge-

duur. Gebed was 'n deel van die lewe van Abraham Paul Kriel. Kan dit nie gesê word — dit was sy hele lewe nie? Hy het ook met sy personeel voor die aangesig van God gestaan. En op die geloofsgebed was daar gedurig verhoring — uitkomste op wonderlike onverwagte manier. Die huisvader Stoffberg kon een nag nie slaap nie. Sy vrou vra hom of hy siek is. „Nee," is sy antwoord, „maar daar is niks om môre vir die kinders te kook nie." Vroeg is hy die volgende dag op. Hy kom haastig terug na sy vrou en vertel haar dat sakke groente somaar in die agterplaas inval wat 'n party boere aanry.

Elke lid van die personeel het heeltemal onder die besef gelewe dat die hele inrigting van uur tot uur afhanklik van die hemelse Vader was. In verband hiermee verhaal Kriel dat daar niks was om hom te verontrus gedurende twee jare nadat die Tehuis gestig is nie. Toe moes hy een môre tot sy verbasing van die bankbestuurder hoor dat sy rekening oortrokke was. Hy kon dit nouliks glo; maar gelukkig het die saldo dieselfde dag weer aan die regte kant gekom en kon hy aanteken: „Die Here, wat tot hiertoe alles betaal het, sal ook vir môre sorg. Daarvoor het Hy Sy Woord gegee." Maar kort daarna het die geldsake groot besorgdheid gebaar. In een van sy verslae vertel hy dat aan die end van Augustus die rekenings nie kon betaal word nie. Wat was daar nou aan te vang? Op Sondagaand roep hy sy personeel byeen en deel aan hulle die toestand mee. Die klompie kniel neer en bid om uitredding. Dadelik verdwyn elke bekommernis en die volgende week word vol verwagting tegemoet gesien. Maar net £3 12s. 6d. word ontvang. Die rekenings bly onbetaald. Sondagaand roep hy sy personeel weer byeen. Hulle is dit met hom in alles eens — een werkster bied selfs aan om haar salaris in te skiet. Weer verkeer die klein geselskap in die gebed. En nou word heerlik ant-

woord gegee. Maandag reeds kom bydraes in. Dag vir dag stroom daar geld in en op Saterdag word die totaal van £751 13s. 3d. bereik.

Hoe eenvoudig is sy gebedsomgang met God. Dit was soos een werkster gesê het, gelowig, kinderlik, in die volle versekering dat God die belangstellende Vader van die wese is. Mej. Jankowitz het verklaar dat hy nie die indruk gegee het dat hy die Here soebat nie, of so ernstig vra dat dit lyk of hy Hom wil beweeg om te verhoor nie. Daarin het sy die heerlikste bewys gesien van sy kinderlike geloof. Daar was vir meer as een van die personeel asof op die gelaat van Kriel kon gesien word dat hy in gemeenskap met God geleef het. Een het later dit van hom geskrywe: „Wat was dit 'n voorreg om saam met hom te werk. Hoe kinderlik kon hy bid. Iets wat hy graag in sy gebed gevra het, het hy in hierdie woorde uitgedruk: ‚Here Jesus, hou ons tog nederig en klein aan u voete'." Met ds. Kriel was dit die geval: „Hij wist niet dat zijn aangezicht blonk."

Op die gelowige gebed het gawes van geld en waarde ingestroom.

Maar nie elke bydrae was hy bereid om te ontvang nie. Eendag het sir Abe Bailey hom 'n tjek van 'n paar honderd pond gestuur met vermelding dat hy die geld gewin het op die renbaan. Kriel skryf hom 'n baie vriendelike brief en dank hom dat hy aan Die Kinder-tehuis gedink het; maar hy sê dat hy geen geld wat op die renbaan verkry is, kan ontvang en dit vir sy inrigting gebruik nie. Van hierdie geval sprekende het Kriel opgemerk dat hy geld wat hom self sou brand, nie aan die Here kon gee nie.

„Dit was altyd," sê Christo in sy mededelinge „vir my 'n voorreg en genot as ek vader kon help om die briewe van sy daaglikse pos in die studeerkamer oop te sny. Dikwels was daar van 20 tot 30 briewe uit alle dele van ons land.

In byna elke brief was 'n geldelike bedrag ingesluit. In hierdie een was daar drie pennies van 'n weduwee, in daardie een 5s. van 'n dankbare moeder, hier weer £5 van 'n Kinderkrans. Daar was soms somme van £100, £1,000 tot £3,000. Vader het altyd gesê dat hy net so dankbaar was vir die paar pennies as vir die gifte van £50 of £1,000.

„Behalwe geld was daar gedurig ook ander gawes: kaste klere, vrugte, groente, gebak, meel, mielies, slagosse, slagskape. En as een bron ophou om te vloei, dan open die Here 'n ander."

Op allerhande maniere het mense gehelp. Verrassings was daar gedurig. Een dag kom daar 'n besoekster en nadat sy omtrent die inrigting vrae gedoen het, vra sy aan mej. Jankowitz hoe dit gesteld is met die sakdoekies. Die matrone neem haar na die bêreplek en toon haar dat dit leeg is.

„Wel," sê die dame, „ek het ses-en-dertig dosyn meegebring."

Kindertjies het, sonder hulp van hul ouers 'n basaar in die dispens gehou en die opbrengs — 10s. — opgestuur.

In die begin van die jaar 1905 doen Kriel verslag dat die getal kinders tot 321 gestyg het. Hy maak gewag van die goeie gees wat daar heers. Wel loop daar nou en dan kinders weg; maar dit is meestal deur aansporing van hul ouers. Maar voldoening en vreugde gee die kinders in die algemeen. Hulle word ook goed besig gehou — die meisies met allerhande nuttige huiswerk en die seuns in die ambagskole en op die vrugte- en groentetuine. So het hulle handig geword, en toe dit nodig geword het om 'n gebou vir jongetjies op te trek, het die seuns deur die aandeel wat hulle gehad het in die werk, daartoe bygedra om die boukoste op 'n baie lae skaal te laat bly.

Vir hierdie gebou het die argitekte 'n plan gemaak wat £5,000 sou kos. Min geld was voorhande en die plan was om nou stuksgewys te bou so ver as die geld telkens strek. Maar die Here, het Kriel gesê, het dit so beskik dat die werk nooit opgehou het nie totdat die gebou voltooi was. Op 6 September is dit in gebruik geneem en tot verwondering van almal het dit nie meer as £2,895 16s. 4d. gekos nie. Kriel het by hierdie geleentheid opgemerk: „Ons het by die stigting van die weeshuis met 'n halwe standplaas begin — nou het ons twaalf, met dertien geboue daarop, wat 'n waarde van £18,242 het. 'n Deel van hierdie vaste eiendom was grond waarop die seuns onderwys in die boerdery gekry het. Die bewerkte grond het genoeg groente vir die inrigting opgelewer, en, hoewel nie voldoende nie, ook vrugte. In die vrugtekwekery het Kriel self belang gestel. Mnr. Koos Malan het gesê dat ds. Kriel na Langlaagte moes kom, om die boere te leer om vrugtebome te plant. Hy het sulke goeie resultate van die geënte bome wat hy bestel het, gekry dat baie van sy gemeentelede ook 'n beter klas boom aangekweek het.

Vir die onderwys is goed sorg gedra. Behalwe die gewone C. N. O.-skole was daar 'n normaal en 'n industriële skool. In die laasgenoemde het die seuns goeie onderrig ontvang in timmermanswerk en skoenmakery. Mej. Emily Hobhouse het ook 'n spin- en weefskool opgerig waarin daar 25 meisies gratis opgeneem is. Die skoolgeboue was doelmatig ingerig, maar mooi was hulle sekerlik nie. Hulle het afgesteek by die sierlike goewermentsgeboue, maar deeglike werk is daarin gedoen. Soos baie ander ná die oorlog het Kriel beswaar gehad teen die oprigting van neutrale regeringskole in verband met Die Kinder-tehuis. Daarom kon hy ook vir sy industriële skool geen subsidie onder goewermentsvoorwaarde aanneem nie. Die bestuur het die Ring gead-

viseer dat „aangesien die inrigtings deur die regering totnogtoe ondersteun so heeltemal verskil van ons s'n, en aangesien die Here in die afgelope jare getoon het dat ons geen ander hulp moet inroep nie, besluit die Ring, die onderhoud en instandhouding van ons inrigting aan die Here oor te laat."

Kriel het kort tevore korrespondensie gevoer met lord Selborne oor ondersteuning vir sy industriële inrigting. Hy het £7,500 daarvoor as 'n vrye gif gevra. In 'n baie hoflike, selfs hartlike toon het lord Selborne telkens op Kriel se briewe geantwoord. Die slotsom was dat die regering geen ondersteuning kon gee nie as die inrigting nie geplaas kon word onder die regulasies van die departement van onderwys nie. Kriel het die goewerneur vir sy vriendelikheid in die briefwisseling bedank. Hy het meegedeel dat dit hom 'n teleurstelling was dat hy die £7,500 nie kon kry nie; maar dat selfs hierdie teleurstelling uiteindelik tot beswil van die inrigting sou gedy. „It has been a rebuke to my lack of faith and has taught me a lesson which by the grace of God I hope never to forget."

Die C. N. O.-skole het regeringskole geword in 1907, toe die owerheid toegestaan het om eise waarop aangedring is, toe te staan.

Die Weeshuis het wyd en syd die aandag getrek, en dit nie alleen in Afrikaanse kringe nie. Dikwels het mense van ander nasionaliteite besoek aan Die Kinder-tehuis afgelê. In Augustus 1906 het 'n verteenwoordiger van *The Transvaal Critic* op Langlaagte gekom en gevra om die inrigting te besien. 'n Baie simpatieke verslag het hy na genoemde blad opgestuur. Hy het met 'n oop oog alles gadegeslaan. Hy beskryf die eetsaal met sy 326 kinders. „Hulle is van alle nasionaliteite: Afrikaans, Engels, Skots, Iers, Nederlands, Duits, Italiaans, Sweeds. Driemaal kom die kinders daar

saam en hulle is afhanklik vir hulle maaltye van die hand van God. Dis geloof aan die krag van dié Hand — geloof van hulle wat die sorg van die kinders op die hart dra . . . . Ds. Kriel kry as vaste bydrae £25 in die maand van die munisipaliteit van Johannesburg en tog het hy in drie jare tyd £20,000 uitgegee . . . . Ek het nog nooit 'n plek gesien wat skoner is en wat higiënies op beter voet ingerig is nie. Die kinders bak brood, was klere, wit die mure, skrop die vloere. Hulle maak hulle eie seep, hulle beplant die tuine met groente en vrugte. Hulle maak skoene, bedspreie, klere-kaste en sitbanke. Op honderd maniere word die kinders nuttige dinge geleer, nadat hulle elke dag vier uur in die skool deurgebring het. Nou gaan die mense van Lang-laagte 'n meisiesgebou oprig wat £4,500 sal kos. Die geld sal inkom. Ds. Kriel bid nie tevergeefs nie. Hy is 'n Quarrier en 'n Barnardo op kleiner skaal, ja, maar met 'n hart net so groot. Hy lewe saam met die gekroonde Singer in die versekering: ‚Die behoeftige sal nie altyd vergeet word nie; die verwagting van die ellendiges sal nie vir ewig verlore gaan nie'."

## Hoofstuk XVIII

## KERKLIKE ARBEID. — DIE NUWE MEISIESGEBOU

By alles wat Kriel gedoen het vir die Weesinrigting, het hy dit reggekry om volle aandag aan sy gemeentelike pligte te gee. Die vraag kan wel gedoen word hoe hy alles kon volbring wat hy ter hand geneem het. In die godsdiensverslag van sy kerkraad aan die Ring in 1906 vertel hy van vyf plekke buitekant Langlaagte waar diens gehou word. Hy prys sy hulpprediker, ds. J. A. R. Volsteedt, wat hom tersyde staan, en nou, na vyftien maande getroue arbeid, na sy eie gemeente gaan vertrek. Van sy gemeente gee Kriel 'n gunstige verslag, daar is amper geen dronkenskap nie, en Gods seën rus op die arbeid.

So onder al sy werksaamhede het die dag aangebreek waarop hy vyf-en-twintig jaar in die bediening gestaan het. Saam met sy vrou het hy hom daarby ernstig bepaal, maar daar is geen uiterlike feesviering gewees nie.

Op die 27e Junie 1906 het die Sinode wat die jaar gehou is, sy sittings geëindig, en Kriel het die sluitingsrede uitgespreek. Dit was 'n woord heeltemal na sy aard, so 'n woord as elkeen van hom kon verwag. Dit is ook behandel net soos hy en niemand anders dit sou doen nie. Die teks was die vraag van die dissipels: „Waarom kon ons hom nie uitwerp nie?" en die antwoord van Jesus: „Deur julle ongeloof." Treffend het die prediker begin met te wys op die kontras: op die berg, en hieronder die berg. Daar was dit die voorportaal van die hemel, hieronder is dit die poorte van die hel.

Hieronder waar die duiwel geweldig mag uitoefen, is juis die arbeidsterrein van die dissipels. Die taak deur Christus aan hulle opgedra was om duiwels uit te drywe. En doen hulle dit? Hier is 'n geval van 'n arm seun wat duiwelbesete is. Sy vader smeek die dissipels om hom te verlos. En hulle kan dit nie doen nie. Jesus kom op die toneel en Hy werp die duiwel uit. Later vra die dissipels Hom waarom hulle dit nie kon doen nie? „Deur julle ongeloof," antwoord die Here.

Die toepassing op die evangeliedienaar was hartdeursoekend. Ons lewe in die groot wêreld waar die duiwel die gemeentelede verwoes. Dit is die terrein waarop die evangeliedienaar die taak vind waartoe hy geroep is. Hy moet die woord verkondig — duiwels uitdryf. Waarom word die duiwels nie uitgedrywe nie? Niemand moet sy gewete probeer stil maak deur op allerhande oorsake te wys nie. Die bevel van die Here moet gehoorsaam word. Die duiwels moet uitgedrywe word. As ons dit nie doen nie, dan is dit omdat die geloof by ons ontbreek. Ons glo self nie, hoe kan ons ander tot die geloof beweeg? Dit ontbreek ons aan selfkennis en aan godskennis.

'n Man wat so diep in sy eie hart kon daal, was die man ook wat ander op wat verkeerd was, kon wys. Kriel het nooit geskroom waar dit te pas gekom het om dit te doen nie, by ryk en arm, by groot en klein. Toe generaal Botha sy reis na Europa in Maart 1907 begin, het hy in Pretoria op Sondag op die trein gestap. Kriel het hom vriendelik en beskeie maar met die grootste beslistheid op die verkeerde daarvan gewys. „Die algemene verwagting," het hy in sy brief geskrywe, „was dat, met die optree van ons eie volksregering, daar tog 'n poging sal aangewend word om die gebod van God te gehoorsaam en aan die ontheiliging van die dag van die Here perk en paal te stel.



AAN DIE STRAND. Ds., mev. en Christo Kriel saam met mnr. Stephs. Malan. Spore van sy krankheid is reeds op ds. Kriel se gesig en in sy houding te sien.

U vertrek op Sondag egter sal sodanige pogings kragteloos maak." Die brief eindig met genl. Botha die leiding van die Here toe te bid op die gewigvolle reis wat hy nou gaan onderneem.

Beter huisvesting was nodig vir „ons dogters," soos Kriel hulle graag genoem het. Hy kon hulle ook so noem! Almal, dogters en seuns, het hom Oupa genoem. Die harte van almal — en by name van die ou kleintjies — het tot hom uitgegaan. Van self was dit in hul mond: Oupa! So het hy sekerlik daarin geslaag om, soos hy dit wou doen, sy inrigting vir die wese 'n tuiste te maak. Daar was dan huisvesting vir „ons dogters" nodig, maar beter as die ongeriflike sinkgeboutjies waarin hulle totnogtoe geherberg was. Daar was egter geen geld voorhande nie. Tevergeefs is daar 'n algemene beroep op die Transvaal gedoen om 'n fonds van £50,000 byeen te bring, en Kriel het dit ingesien, en dit aan die bestuur meegedeel, dat God moes gehoorsaam word — en dat op Hom moes gewag word vir die geld wat nodig was.

Teen die end van 1906 het die Zuid-Afrikaansche Vrouwen-Gedenkteken dit in gedagte gehad om 'n weeshuis in Pretoria op te rig. Kriel het met waardering van die goeie bedoeling gespreek, maar waarom het hy gevra, sou die geld wat hulle byeenbring nie gestort word in die fonds van die meisiestehuis op Langlaagte nie? Ná 'n kort verloop van tyd het die Zuid-Afrikaansche Zustersvereniging die billikheid van wat Kriel aan die hand gegee het, ingesien, en hulle het wat hul versamel het aan hom gestuur. So het hierdie vereniging ook 'n hand gehad in die oprig van die meisiesgebou.

Vóór die geld egter gestort is, het Kriel niks in hande gehad nie. Maar daar is tog 'n begin gemaak. Een môre in die maand Julie 1906 het die huisvader aan hom gevra

wanneer daar dan met die bou 'n aanvang sal gemaak word. „Ek het geantwoord," het Kriel meegedeel, „dat hy maar moes begin met die uitgrawe van die fondament want ek het juis £5 per pos spesiaal vir die meisiesgebou gekry."

Dieselfde môre het die seuns begin.

Die plan vir die gebou was alreeds 'n geruime tyd deur die argitekte, Kallenbach en Reynolds, gemaak. Die ontwerp was vir 'n gebou om 150 meisies te herberg. Dit sou 150 voet lank en 75 breed wees, uit twee verdiepings bestaan, en £11,000 kos.

Maar Kriel was nie van plan om aan die gebou meer as £4,500 ten koste te lê nie. Mnr. Kallenbach het verklaar dat hy daarvoor geen kans sien nie, maar hy was gewillig om sy vergoeding te ontvang volgens die kontant uitgawe aan die gebou verbonde. Die werk is nie aan 'n kontrakteur toevertrou nie, maar werkslui is daarvoor aangestel, onder toesig van mnr. J. Overbeek, die weeshuistimmerman. Alles het goed gevorder, sodat elkeen vooruit gesien het na 4 September, die dag waarop twee hoekstene sou gelê word. Dit het al 'n week lank gereën en almal het gevrees dat dit met die plegtigheid nie goed sou afloop nie. Christo Kriel beskryf alles in hierdie woorde: „Die oggend van 4 September 1907 sit die kinders die weer te bespreek, terwyl dit daarbuite hard reën. Almal, weersprofete, barometers . . . . het maar net een voorspelling: reën . . . . Vader sê kalm: ‚Dit sal nie vanmiddag reën nie.' — Twaalfuur reën dit nog egalig deur. Om eenuur sal die hoeksteenlegging plaasvind. Teen half-een, toe die eerste gaste by die stasie begin te arriveer, hou die reën skielik op. Om drie-uur, ná die diens in die kerk was daar omtrent duisend besoekers. Ná die lees van die jaarverslag sê Vader plegtig dat hy iets wil vertel tot verheerliking van sy Heer en Meester. ‚Vanmôre in my studeerkamer, toe dit so reën, het ek gedink

aan die talle van besoekers wat sal oorkom, en hoe ongerieflik dit sal wees in die reën sonder skuiling. Ek vra die Here toe dat Hy vanmiddag nie sal laat reën nie, en op die oomblik het ek die versekering ontvang dat die gebed verhoor is.' — Die wolke het nie opgeklaar gedurende die hele namiddag nie. Teen half-ses, toe die laaste mense vertrek, begin dit weer te reën."

Twee hoekstene is gelê: een deur mev. genl. Joubert, met die opskrif: *Ter gedachtenis aan de Moeders overleden in de Consentratiekampen in den Oorlog,* 1899—1902, — *Laat uwe weezen achter en Ik zal hen in het leven behouden.*

Die ander hoeksteen deur ds. H. S. Bosman. Daarop was gegraveer: *Ter gedachtenis aan de Kinderen overleden in de Consentratiekampen. In het huis mijns Vaders zijn vele woningen.*

Die naam Talitha Kumi is aan die gebou gegee.

Die werk het goed gevorder. Weekliks as die betaaldag daar was, was daar geld genoeg in die kas — ook vir boumateriaal. Die koste is grootliks bespaar deur die gebruik van die groot seuns in die weeshuis. Hulle het klippe gebreek en aangery, klei getrap en was as handlangers werksaam. Mnr. Overbeek het sy klomp timmermansleerlinge gebruik vir die houtwerk, deure, vensters en vloere, totdat die dak opgesit is nog voor die reëntyd. Toe het die werk vier maande stil gestaan.

Begin April 1908 is dit voortgesit. Weer het die geld wat nodig was, week vir week ingekom.

Toe die gebou voltooi is, het Kriel aan die argitek meegedeel dat die kontante uitgawe £4,550 13s. 10d. was. „That's a miracle," roep die boukundige uit. „Dit moes 'n wonderwerk wees," het Kriel geantwoord, „want ek kon nie meer bestee as ek in hande gehad het nie." En alles is gebou ooreenkomstig die plan van die argitek tot in die fynste

besonderhede — daarbenewens is daar ook enige veranderinge aangebring.

'n Groot menigte belangstellendes was teenwoordig op die dag van die opening, en telegramme het van ver en naby ingestroom. Ds. J. F. Botha het in die kerk die feesrede gehou, waarna die verslag gelees is. Dit het melding daarvan gemaak dat alles na wens voltooi is, maar dat daar nog 'n som was wat betaal moes word; dat die gebou ook nog ongemeubileer was. „Hoe lank dit so sal bly," vervolg die rapport, „hang af, onder die seën van die Here, van julle gebede en weldadigheid." Verder is daarop gewys dat Die Kinder-tehuis nooit een dag gebrek gely het nie. Elke dag styg die som wat nodig is vir uitgawes, maar elke dag kom daar genoeg in om die ekstra behoefte te voorsien.*

Ná die diens is almal na die eetsaal genooi. „Moenie dink," het Kriel aan die gaste gesê, „dat julle die kinders uitja nie. Hulle kry hulle ete buitekant. Die eetsaal is julle s'n. Eet so veel as julle wil, en" — met 'n skelm glimlaggie sê hy dit — „betaal so veel as julle wil." Dit is aan geen dowe ore gesê nie. Die besoekers het hul man gestaan.

Om twee-uur het die opening plaasgevind. Mnr. Kallenbach, die argitek, het die sleutel aan ds. Kriel oorhandig en 'n kort toespraak gehou. O. m. het hy dit meegedeel. „Toe ds. Kriel dit verklaar het dat hy nie kon bou vir die som deur ons genoem nie, en dat hy self die werk in hande sou neem, het ek dit ten sterkste afgekeur, aangesien dit meer werk en verantwoordelikheid op ds. Kriel se skouers en

---

* Kriel het besonderhede opgenoem van wat in die inrigting in die afgelope jaar uitgegee is: Die meelrekening was £600. Vir vleis is daar (half-prys) £147 uitgegee, kruideniersware £397, klere en skoene £793, rente £480. Daar is 730 mud meel gebruik — twee mudde vir elke baksel — en tussen 70 en 80 klein koppe kool, 2 sakke aartappels en 36 pampoene met elke kooksel in die pot gesit.

op dié van die argitekte sou werp. Maar ons het hom tog ondersteun omdat ons geweet het wat hy vir die inrigting oor het."

Daar het die gebou gestaan met sy indrukwekkende kolonnade, en alles opgerig teen minder as die helfte van die begroting van die argitekte. Die argitek het gelyk gehad toe hy aan die direkteur gesê het: „Dis 'n wonder."

## Hoofstuk XIX

## KRANKHEID — 'N PLAAS AANGEKOOP

Die mooi groot meisiesgebou is dan voltooi en in gebruik geneem. Daar is wel 'n klein skuld daarop, maar dit is onbeduidend in vergelyking met die som wat afbetaal is. Kriel, egter, is nie bang vir skuld nie. As dit nodig is om geld op te neem vir die uitbreiding van die inrigting, dan doen hy dit sonder aarseling. Die hemelse Vader, sê hy, maak voorsiening in die daaglikse behoeftes van die wese, en Hy doen dit ook wat betref die rente wat op geleende kapitaal betaalbaar is. En dan gee Hy nog boonop so veel dat daar altyd van die kapitaal afbetaal kan word.

Talitha Kumi was dan klaar! Maar wat het dit hom gekos! Die inspanning in verband daarmee, saam met al die ander werksaamhede in die gemeente en Die Kinder-tehuis was te groot. Sy kragte was daarteen nie bestand nie. Dit is 'n wonder dat hy dit so lank uitgehou het. Van nou af het hy aan sy senuwees begin te ly. Hy kon snags nie slaap nie. Somtyds het hy opgestaan en op die stoep op en af geloop, somtyds het hy in sy studeerkamer skryfwerk gaan doen. Verskillende dokters is geraadpleeg maar sonder gunstige gevolg. Instorting van die senuwees is gevrees. En tog, onder alles het hy met sy werk in die gemeente en in Die Kinder-tehuis voortgegaan met die toewyding wat die kenmerk was van al sy doen en late. Hy kon daar, egter, nie mee volhou nie. 'n Ekstra katkisasie wat hy moes hou, was vir hom te veel, en mev. Kriel het na ds. D. Theron, Fordsburg, gegaan en vir hom gesê: „As

julle nie kom help nie, dan weet ek nie wat van my man sal word nie." Hy het toe hulp gekry; maar sy toestand het sorgwekkend gebly.

In die begin van die jaar het 'n gevoelige slag die Weeshuis getref. Mnr. T. C. Stoffberg het hom die aanstelling van regeringskoolinspekteur laat welgeval en sy bedanking as huisvader ingedien. Dit is begryplik hoe diep dit Kriel ter harte gegaan het. In 'n verslag in hierdie tyd geskrywe, het hy met innige bewoordinge melding gemaak van die feit dat Stoffberg van die begin aan Die Kinder-tehuis verbind was, en al sy tyd en kragte aan die welvaart van die wese gewy het. „Veel het ons Kerk," het hy verder gesê, „aan die huisvader en sy eggenote te dank vir die bloei en seën wat op die weeshuis rus."

Daar is met verskillende persone gekorrespondeer in verband met die vakature. Die een na die ander het meegedeel dat hy die betrekking nie kon aanneem nie, totdat mnr. J. R. Louw hom gewillig verklaar het om die gewigtige pos te beklee.

In die maand Maart 1909 het die Raad der Kerken op Stellenbosch vergader. Kriel is bly dat hierdie byeenkoms van die Raad hom die geleentheid verskaf om na die Boland te kan gaan. Sy hoof is moeg en hy sal nou die kans hê om te kan rus.

Op 16 Maart skrywe hy van Franschhoek aan T. C. Stoffberg wat nog nie van Langlaagte weg was nie: „. . . . Ek vrees soms dat ek nie reg gedoen het om deur my weggaan van huis nog meer werk op u te pak nie; maar ek kan u verseker dat dit vir my 'n uitkoms van Hoër Hand is dat u broederlike hulp my in staat stel om hierdie rus te hê. Aan die bespreking van die sake voor die Raad het ek so te sê geen deel geneem nie. My hoof het moeg gevoel en, wanneer die sitting elke keer verby was, het ek soveel rus

geneem as ek maar met moontlikheid kon kry. Op die twee Sondae wat ek van huis is, het ek nie gepreek nie, en ek hoop die volgende ook vry te wees . . . . Ek is dankbaar om te kan sê dat die rus 'n heilsame invloed op my reeds uitgeoefen het.

„Gister het ek 'n brief van mnr. Louw gekry waarin hy my meedeel dat hy en sy eggenote besluit het om in Die Kinder-tehuis te kom help. U kan wel verstaan watter gewaarwordinge my oormeester het, toe ek dié berig ontvang. Tot op die oomblik waarop ek dit gekry het, kon ek Die Kinder-tehuis my nie anders voorstel as met u vereenselwig nie. Hoe sal ons u en u geagte eggenote mis! . . . Die Here wat al ons lotgevalle bestuur na Sy welgevalle, het ook dit gewil. Ek weet dat u gewaardeerde belangstelling in ons, en u gedurige gebede vir die Weesinrigting nie sal verminder nie. Dink aan ons voor die troon der genade en dien ons deur u raadgewinge. Mag die Here u en die uwe seën en u vergoed vir wat u met soveel liefde vir Sy wese gedoen het."

Aan die end van die jaar het mnr. Louw op Langlaagte aangekom en met toegewydheid die taak van huisvader aanvaar. Hy was nie lank daar of hy het van *De Koningsbode* die vergunning gekry om 'n byvoegsel elke maand na dié blad op te stuur. Daarin het nie alleen die offisiële verslae van Die Kinder-tehuis verskyn nie, maar ook ander besonderhede saam met portrette van die personeel, die geboue, ens. Mnr. Louw self het baie bydrae in geestige en pakkende styl geskrywe wat altyd met graagte gelees is. Aan die end van die jaar is die twaalf byvoegsels gebind en die jaargang onder vriende en die publiek versprei.

Kriel het by die uitstappie na die Boland baat gevind; maar, ná sy terugkoms het sy toestand al meer besorgdheid verwek. Tekens was daar van dieselfde ongesteldheid waar-

aan twee van sy broers oorlede is. Die bestuur van Die Kinder-tehuis het ingesien dat hy nie kon voortgaan sonder meer hulp nie, en het 'n bekwame boekhouer aangestel. Verder het die lede (in sy afwesigheid) besluit dat, terwyl „ons Voorsitter so onmisbaar vir die inrigting is, *moet* hy rus neem." Elke lid het geweet dat Kriel nooit, ter gemoetkoming van sy reiskoste, 'n toelaag uit die kas sou neem nie, en daarom het een van hulle aangebied om £20 te gee, en 'n ander £10, terwyl die predikante hulle gewilligheid te kenne gegee het om by hulle gemeentes elkeen £5 te kollekteer. Wat so bymekaar gemaak word, sou bydra tot die koste aan 'n vakansie verbonde.

Hy het toe na die suidkus van Natal gegaan, na Clansthal, naby Umkomaas, 'n stille oord. Die huisie wat hy en sy vrou betrek, het die toepaslike naam gedra van „The Rest." Dit was die eerste van wat later jaarlikse besoeke geword het. Hy het hierdie keer ook ander dele van Natal besoek, by name, die inrigting op Sweetwaters naby Pietermaritzburg. Ná 'n afwesigheid van twee en 'n half maande was hy op Langlaagte terug met verbeterde gesondheid, maar lank nie herstel nie. Inteendeel het baie ongunstige simptome hulle vertoon. Sy kerkraad het nou ingetree. Sy ou vriend Steph. P. Malan, het voorgestel dat hy gedurende 'n hele maand van alle preekwerk ontslaan sal word . . . . en verder dat, as dit moontlik sou blyk, hy 'n reis na Europa moes onderneem met behoud van sy salaris.

Sy gesondheidstoestand het ook die aandag van die hele Kerk getrek. Hy was wel predikant van Langlaagte, maar elkeen het gevoel dat hy aan almal behoort het. Die sustersvereniging van Pretoria het besluit om te help om byeen te bring wat nodig was vir 'n besoek aan Europa, en die Sinodale Kommissie het bydraes vir hierdie doel van die gemeentes gevra. In korte tyd kon die Quaestor Synodi

'n som geld ter beskikking van Kriel stel, met die versekering dat die gemeentes met die grootste bereidwilligheid dit byeengebring het.

Kriel en sy gade, vergesel deur mejj. Jankowitz en De Roos, het hulle toe op reis na Europa begeef.

In sy afwesigheid is die sewende jaarlikse verslag van Die Kinder-tehuis in September opgestel en gelees deur ds. D. Theron. Genl. Beyers het die gebruiklike toespraak gehou. Hy kon nou dat Kriel nie teenwoordig is nie, vryuit van hom spreek. Hy doen hulde aan sy getrouheid en dapperheid. Hy maak gewag daarvan dat Kriel ongewapend in die veglinie saam met die burgers gegaan het en hulle steeds tot sterkte en steun was.

Intussen het die reisgeselskap in Engeland aangekom. Die eerste besoek was nou, soos op die vorige keer aan die weeshuis van George Muller; daarna aan Quarrier se Orphan Homes op Bridge-of-Weir, naby Glasgow. Toe na Holland.

Van Amsterdam skrywe Kriel op 14 Oktober 1909 'n brief aan die kerkraad van Langlaagte. Hy meld daarin dat die seereis aangenaam was ten spyte van seesiekte nou en dan. Hy deel verder mee dat hy die senuweespesialiteit, dr. Keuchenius, geraadpleeg het. Die geneesheer het hom ten sterkste afgeraai om die reis in Europa dadelik verder voort te sit, omdat sy senuweegestel rus nodig het. Kriel moet êrens vir minstens 'n maand gaan stilsit, niks doen, en nie veel lees en skrywe nie. Dit sal goed wees as hy sy verblyf in Europa met drie maande kan verleng. Om hierdie rede is besluit om die voorgestelde reis, in elk geval vir die teenswoordige, op te gee.

„Aanstaande week," skrywe hy verder, „gaan ons, D.V., na Neerbosch en Hoenderloo om die inrigtinge daar — een vir verwaarloosde jongmense, en die ander vir wese — te besoek. Ons het die voorreg gehad om alreeds verskillende

stigtings van hierdie aard te besoek en het verbaasd gestaan om te sien watter groot dinge die Here tot stand gebring het deur manne wat Hom ten volle vertrou. Ons kon net sê: Hoe waar is die gelofte van die Here: Alles wat julle in die gebed vra, glo dat julle dit ontvang, en julle sal dit verkry (Mark. 11 : 24). Miskien het God dit in sy wysheid beskik dat ek hierheen moes kom om te sien wat Hy deur ander wat Hom vertrou, gedoen het, sodat ek Hom in die toekoms kan vertrou . . . . Dit gaan met my eggenote goed. Ek is so dankbaar dat sy met my meegekom het. In die vreemde alleen te reis, wanneer die senuweegestel nie heeltemal in orde is nie, is genoeg om 'n mens sieker in plaas van gesond te maak."

Hy en sy vrou het verskillende vriende ontmoet, en is baie hartlik uitgenooi om nou by die een, en dan by die ander 'n tydjie te bly. By dr. Mansvelt was hulle 'n maand tuis. Toe het hulle na Wiesbaden gegaan en graaf von Bothmer, wat veel vir Die Kinder-tehuis gedoen het, besoek — vervolgens Berlyn en oor Switserland na Rome en Napels, en terug na Suid-Afrika.

Hy het, ná sy terugkoms, in 'n brief in „De Vereeniging" sy dank betuig vir al die vriendskap wat hy ontvang het. „Ek kan nie anders," sê hy o.m., „as in die vriendelikheid die liefderykheid van die hemelse Vader sien . . . . Met die reis het dit voorspoedig gegaan. Van ek terug is, is my gesondheid minder goed, maar ek vertrou dat ek deur die verder seën van die Here spoedig in staat sal wees om my werksaamhede na behore te verrig."

Hy het sy werk hervat met soveel ywer en toegewydheid dat niemand wat buitekant gestaan het dit kon agterkom dat hy nog altyd maar baie ongesteld was. Hy woon die jaarlikse piekniek vir die wese op Boksburg by, en spreek die dank van die wese uit dat die gemeente dit volhou om

jaar vir jaar die kinders uit te nooi — die treinkoste te betaal, en hulle te trakteer.* Kriel doen ook huisbesoek, en dit so grondig, dat hy hom nie alleen by die geestelike bepaal nie, maar ook tegelykertyd 'n lys van huis tot huis opmaak van almal wat aan die gemeente behoor: mans, vroue en kinders.

Die volgende verslag van die Kinder-Tehuis skrywe hy nou weer self. Hy spreek van moeilikhede op moeilikhede in die afgelope jaar, en tog is die leus bo op die rapport: *Jehova, Jireh* — die Here sal voorsien.

„Ons sou," sê hy in die verslag, „ons moeilikhede nie te bo gekom het nie, as ons nie die versekering gehad het nie dat die Here voorsien! Daar is ruim £5,500 ingekom. Gedurende ons ag-jarige bestaan is daar aan vrywillige gawes £64,000 ontvang waarvan £40,000 aan grond, geboue en meubels bestee is. Tweehonderd vyf-en-veertig kinders is in die Tehuis, en sedert die stigting het 734 vertrek. Hierdie kinders het goeie betrekkings gevind: sommige in die myne, ander in banke en besighede, in die spoorweg en regeringsboomplanterye, terwyl van die dogters party onderwyseresse en tiksters geword het en ander weer in families bestee is. 'n Kind behoef nie die Kinder-Tehuis te verlaat sonder die vooruitsig om 'n eerlike broodwinning te vind nie."

Dit het so voortgegaan, maar die kerkraad het dit ingesien dat dit kon gebeur dat Kriel met sy werk nie sou kan aanhou nie — ten minste nie met die dubbele werksaamheid van gemeente-bearbeiding en die bestuur van die Kinder-Tehuis nie; en as dit nou sou moet gebeur dat hy moet aftree, dan was daar geen voorsiening vir sy ou dag nie, om-

---

*Boksburg het met hierdie mooi gewoonte jaarliks aangehou tot op die huidige dag.

dat die gemeente geen deel aan die Predikante-pensioenfonds gehad het nie. Die kerkraad het toe ondersoek gedoen en gevind dat die som van £1,270 sou moet gestort word om die gemeente deel te laat kry. Die saak is in die kerkraad bespreek en Kriel het aangebied om £1,000 te gee, as die kerkraad die balans van £270 sou bypas.

Wat hy aangebied het, het die kerkraad met dank aangeneem. Maar Stephanus Malan, Kriel se ou en beproefde vriend, het geweet dat Kriel, alleen met die grootste ontbering vir homself en sy familie, die £1,000 sou kan gee; „en," sê Malan in sy verhaal van wat gebeur het, „ek het my kans afgewag. Ek wou hom, soos Paulus dit uitdruk, *met lis vang*. Op die volgende vergadering stel ek voor dat die kerkraad in aanmerking nemende wat ds. Kriel vir die gemeente gedoen het, hom die £1,000 as 'n present moet gee."

Meteens verklaar Kriel: „Ek het dit aan die gemeente gegee en wil dit nie terug hê nie. Die gemeente is nie in die vermoë om die geld te gee nie." Maar Malan beweer daarop dat wat die vermoë van die gemeente betref, moet die leraar hom nie oor bekommer nie. Die som sal aan hom in jaarlikse paaiemente betaal word. Kriel was diep bewoë. Teen hierdie hartlikheid was hy nie bestand nie.

'n Groot algemene Sondagskoolkonferensie word in Parys in hierdie jaar gehou. Nieteenstaande die swak toestand van sy gesondheid, woon Kriel dit nie alleen by nie, maar presideer daarop. Hy is die siel van die byeenkoms. Vyftien jaar verloop en op 'n kongres op Bloemfontein kan nog getuig word dat die indruk wat hy toe gemaak het op dié wat dit bygewoon het, nog lewendig gevoel word.

Elke jaar word daar 'n leus bo-aan die verslag van Die Kinder-Tehuis geskrywe. Dit tref altyd hoe passend die leus is. Vir die volgende verslag was dit: „Het meel van

de kruik werd niet verteerd, en de olie van de fles ontbrak niet." Dit is amper voldoende om net die teks bokant die rapport te lees, om te weet dat dit met die weeshuis wel is. Besoekers was daar altyd in groot getalle by die jaarlikse feesviering, en die verslae in die koerante is steeds simpatiek. Ná die voltooiing van die gebou vir die ambagskool — die gif van die Regering — is hierdie woorde aan die end van 'n persberig van die verrigtinge in *Het Zuidwesten* te lees: „Wij kijken onze begeleidster eens goed aan. De zachte bruine ogen staarden dromerig voor zich uit. Zien ze in een niet te verre toekomst nieuwe gebouwen verrijzen? Zagen ze die gevuld met arme verlatenen liefderijk verzorgd, gered uit een poel van ellende? O, vragen doen ze niet in 't Kinder-Tehuis te Langlaagte — ten minste niet aan mensen! Ze bidden alleen, ze bidden en hopen en wachten, en doen intussen wat hun hand, maar ook hun hart vind te doen."

Al meer en meer het die gedagte posgevat dat aan die boerdery aandag gegee moet word. Op klein skaal was dit reeds by die hand geneem op die erwe voor die weeshuisgeboue; maar as doel is voorgestel om op veel groter skaal dit te doen; ook daarbuite is hierin belang gestel. Sekere mnr. Pienaar het 'n kommissie gevorm en geld gekollekteer om die Kinder-Tehuis in staat te stel om 'n boerdery tot stand te bring. Hy het £1,200 byeengebring en dit oorhandig om 'n doelmatige boerdery op te rig.

Wat mnr. Pienaar gedoen het, was iets wat bygedra het tot die verwesenliking van die wens wat al lank in die hart van Kriel en sy bestuur geleef het. Kriel het daarvan 'n saak van gebed gemaak en het gedurig uitgesien na 'n kans om grond in hande te kry. Hy wou 'n plaas hê waarop nie alleen gesaai en geplant kon word nie, maar waarop ook met groot- en kleinvee geboer kon word, en die plaas

moes ook nie te ver van Langlaagte wees nie. Lank het hy tevergeefs uitgesien, tevergeefs gesoek; maar soos hy in 'n verslag gesê het, „wat ons met al ons soek nie kon vind nie, het die Here in ons hande gegee." 'n Vriend maak hom eendag daarop attent dat daar plase is aan die Kliprivier wat in die koerant te koop aangebied word.

Dit is van die Here, so dink Kriel. Die plase sal sekerlik duisende ponde kos, en hy het niks in hande nie, maar as dit van die Here is, dan maak dit geen saak nie. Hy gaan verneem na die besonderhede wat hy wil weet en op 20 Oktober 1913 deel hy aan sy bestuur mee dat hy die opsie van sir Thomas Cullinan het op die plase Roodepoort en Driefontein, 16 myl van Langlaagte, tesame 2,351 morg groot, vir £12,000. Dadelik besluit die bestuur om die grond te gaan inspekteer, en bring twee dae daarna 'n hele dag met ondersoek daarop deur. Die volgende dag kom hulle weer in Johannesburg byeen en besluit as volg: „Die vergadering, onder die diep oortuiging van die erns van die saak, neem ná lank wik en weeg die volgende besluit aan (net een lid het buite stemming gebly): ‚Hierdie vergadering dra dit aan die Direkteur en die Huisvader op om as 'n kommissie . . . . die plase Driefontein, No. 175, en Roodepoort, No. 252, distrik Heidelberg, van sir Thomas Cullinan vir die som van £12,000 nie te bogaande nie, aan te koop, nadat hulle hul daarvan oortuig het dat die middels tot aankoop op 'n voordelige en veilige wyse gevind kan word."

Ongeveer drie weke daarna het Die Kinder-Tehuis hierdie plase in sy besit. Twee paaiemente van £2,000 moet dadelik — voor die end van die jaar — afbetaal word, en £8,000 sal as skuld op die plaas rus teen 6 persent rente, met die bepaling dat £1,000 elke jaar moet afbetaal word.

Die plaas word deur Kriel „Moria" genoem — van die Here gekies. Daar is 'n groot doelmatige woonhuis met buitegeboue en koeistal wat voorsien is van erdewerkkrippe vir 120 koeie. Daar is ook bêreplek vir hooi en voer vir die winter; ook 'n kaasfabriekgebou, alles in goeie orde. Vrugtebome is daar in oorvloed. Die plaas het honderde morge wat geskik is vir waterlei en droë lande. Daar is weiveld vir perde en grootvee. Dit is heeltemal omhein en verdeel in 14 kampe. Hierdie plaas is gekoop — so het dit in 'n verslag gestaan — nie om Die Kinder-Tehuis onafhanklik te maak nie, maar om dit uit te brei.

Aan die end van die jaar meld dieselfde verslag dat die getal kinders tot 300 gestyg het. Daar is altyd uitkoms gewees. Met 'n nadelige saldo is die jaar begin, maar dit het met 'n voordelige geëindig. Aan vrywillige bydraes het ruim £8,500 ingekom. Dit is ook interessant om in hierdie verslag te lees dat daar onder die personeel ses werksters is wat as wese in die inrigting gekom het.

## Hoofstuk XX

# DIE WÊRELDOORLOG

Die ontsettende oorlog 1914 het losgebreek. Europa is in die allerontsettendste ellende gedompel. Suid-Afrika word ook in die beroering ingewikkel. Daar is burgeroorlog in ons land — broederbloed word vergiet. En die weeshuis op Langlaagte! Dit is vrede daar. Alles word duurder, maar daar is nooit gebrek nie. Die opskrif van die verslag van hierdie jaar is: „Die Here sal voorsien."

Na die uitbreek van die oorlog styg die getal kinders gedurig; maar Kriel sê: „Die Here regeer," en hy haal aan wat 'n broeder aan hom skrywe: „Vergeef my as ek dit sê: By die lees van u verslag vergeet ek u en u helpers, vergeet ek alles en dank en aanbid net die wonderlike Here wat so toon wat Hy kan doen. Hy leer ons deur die inrigting wat dit is om te glo."

Die spannende dae in ons land het verwydering tussen vriende gebring — ook verset teen die regering. Daar was baie wat nie geweet het wat om te doen nie. Hoe natuurlik was dit dat daar dié was wat hulle tot Kriel, hul ou oorlogsvriend gewend het. Hieromtrent deel Christo mee: „Die een en ander het Vader om raad gevra. Hulle het kommandeerbriewe ontvang, maar hulle het gevoel dat hulle Duitswes-Afrika nie kon aanval nie. Vader . . . . het gesê dat as hy in hulle plek was, sou hy eenvoudig stilsit en niks teen sy gewete doen nie. Nooit het Vader as prediker die kant van een of ander politieke party voorgestaan nie — nie op die kansel of onder die kansel nie. Die Evangelie-

dienaar moet die lewenswoord aan altwee partye bring; maar as private burger het hy nie sy gevoelens in die onsekere gelaat nie."

Aandoenlik is wat tussen die twee oorlogsvriende Kriel en Beyers voorgeval het. Laat Christo weer vertel: „Toe genl. Beyers teen die end van 1914 in die veld was, het hy Vader gevra om hom te besoek. Aan Vader is toe 'n vrygeleide van regeringsweë verskaf. Genl. Botha het gemeen dat Vader groot invloed op genl. Beyers gehad het. Vader het gebruik gemaak van die vrygeleide uit geen ander motief nie as dat dit hom die geleentheid gegee het om weer 'n keer met sy boesemvriend in aanraking te kom. Hy het Beyers . . . . aangetref ten noorde van Pretoria. Die wedersydse ontmoeting was innig. Op Vader se vraag wat genl. Beyers daar maak, was die antwoord dat hy van sy lewe in Pretoria nie meer seker was nie. Toe vra Vader: ‚Maar wat van die burgers?' ‚Wel,' antwoord genl. Beyers, ‚ek het hulle nie versamel nie. Hulle het self na my toe gekom.' Saam het die twee vriende toe die veld ingestap en hul harte voor die genadetroon uitgestort. Toe uitmekaar, om nie weer in hierdie wêreld te ontmoet nie. — Vader het dikwels gesê dat hy selde 'n man ontmoet het wat digter by sy God geleef het as genl. Beyers. Hy het so 'n teer gewete gehad. Op kommando het hy b.v. nooit briewe op Sondag ontvang nie. Selfs telegramme moes wag tot Maandag, tensy die inhoud direkte informasie bevat aangaande die bewegings van die vyand.

„Die skeuring onder ons volk het Vader al dieper en dieper gevoel en betreur. Dikwels as hy daaroor in die boesem van sy huisgesin gespreek het, het hy gesê: ‚Ek sien geen uitredding vir die Afrikaanse volk as daar geen terugkeer is na die Here nie.' Dit was ook sy gelowige gebed dat daar 'n herlewing op geestelike gebied sou kom."

„Jare van beproewing was die jare van die oorlog," het Kriel gesê, „van duur brood en duus vlees." Maar bo aan een van die volgende verslae skryf hy: „Die Here is God"; en bo 'n ander: „Immanuel. De Heere der heirscharen is met ons, de God van Jakob is ons een hoog vertrek." God sorg vir Die Kinder-tehuis. Die kinders kry ook in die donker tye nog altyd hul versnaperinge op Sondag — hul „Sondag-goed": rosyne, droë vrugte ens. — daar op die grasperk voor die weeshuisgeboue. Dis vrede daar! Jy hoor die stemme van kinders wat nou uitbundig met mekaar gesels, en straks met hartelus 'n psalm- of gesangvers of lied uit volle bors sing.

Elke jaar word £1,000 van die plaas afbetaal. Dit blyk dat die plaas aan sy doel beantwoord. Die aankoop is ten volle geregverdig. Meer as een roep uit: Hoe is dit moontlik? Hoe het julle so 'n geskikte plaas gekry? Koring, hawer, ertjies, rape, beestekool word gewin. Vyf ploeë loop gedurig. Maar dit gaan nie alles voor die wind nie. Moria is vir alle soorte van algemene boerdery geskik, maar nie vir besonder boerdery nie. Die grond is skraal en het goeie bemesting nodig. Wat geproduseer word, kos moeite, baie arbeid en aandag. Maar dit is juis goed vir die opleiding van seuns wat eendag in staat moet wees om onder die moeilikste omstandighede hul grond winsgewend te kan maak. Die doel is om aan seuns 'n goeie kennis van boerdery, tuinbou, boomplantery, landbou, veeteelt, vark- en hoenderboerdery te gee. Maar dan nie aan elke seun nie. Net aan hulle wat aanleg het. Ook moet die beste jongetjies uitgekies word. Nie vakmanne moet hulle word nie, maar boere. Die kursus is 'n driejarige. Nadat hierdie werk op die plaas enige jare aan die gang was, het 'n oud-leerling van Die Kinder-tehuis onderrig in

die boerdery gegee. Hy het as boer op die platteland sukses behaal en was self reeds grondeienaar.

Daar is gedurig aanvrae van boere vir jongmanne van hierdie plaas. Hulle het ook algemene bevrediging gegee. In die aanbesteding doen die bestuur alles in sy vermoë tot beswil van die seuns. Ondersoek word ingestel na die karakter van die persoon wat applikasie maak. Daar is een voorwaarde waarop altyd aangedring word, en dit is dat die jongman as familielid in die huis sal opgeneem word. Daar moet ook 'n redelike vooruitsig vir hom bestaan om eendag selfstandig te kan word.

Intussen het die getal in die inrigting aangegroei tot 419. Weens gebrek aan plaas moet aan 300 in een jaar toegang geweier word. Dit was, so het Kriel gedink, „'n verwyt aan ons ongeloof. Want as stappe biddend gedoen word, is die middels tot uitbreiding voor hande. Toe die bestuur besluit het om grond en geboue aan te koop kom daar 'n gif van £1,000 van mnr. en mev. Groenewald van Heilbron in die Vrystaat. Toe kon ons dertig huisves, maar wat van die ander? Here, vermeerder ons geloof!"

Dit was swaar vir Kriel om die Dingaansdagfeesviering op Paardekraal in 1916 nie te kan bywoon nie. Hy wat die siel was van die godsdienstige deel van die verrigtinge daar — hy moes nou op die uitnodiging van genl. Botha antwoord: „Hartlik dank vir u vererende skrywe . . . . my versoekende om deel te neem aan die Dingaansfees-viering op Paardekraal. Dit spyt my egter ten seerste dat ek my weg nie ope sien om aan u versoek te voldoen nie . . . . Hoe daar ook al die teenoorgestelde beweer word, is dit nou eenmaal 'n feit dat die meeste mense die politieke met die feesviering vereenselwig . . . . Ek is van plan om hierdie jaar nie van huis te gaan nie, maar dit tuis te vier met dié wat nie elders gaan nie. Ek vertrou

derhalwe van harte dat u my gemoedelike besware sal verstaan, en my verskoon dat ek nou aan u versoek onder die teenswoordige omstandighede nie kan voldoen nie."

Ds. H. S. Bosman het hom 'n brief geskrywe waarin hy by hom aangedring het om hom nie deur mense te laat afraai om na Paardekraal te gaan nie. Kriel het hom geantwoord dat hy nie deur enige mens beïnvloed is nie, maar dat hy volgens sy innerlike oortuiging handel. Hyself raai niemand af om te gaan nie — hy raai ook niemand aan om te bly nie. Elkeen moet volgens sy eie oortuiging handel.

Op 31 Januarie 1918 het hy meegedeel in 'n verslag aan die Ring van Johannesburg dat die weeshuis nog nooit so veel aan kontant ontvang het as in die jaar wat verby is nie. Hy haal aan wat 'n vriend gesê het: „By die Here is geen swaar tye nie." Die som was £6,911 15s. 10d.; deur die bank £56 13s. 1d. per dag. Sedert die stigting is daar ruim £155,600 ontvang en die inrigting besit vaste eiendom ter waarde van £48,178. Sy doel is nou nog meer as ooit tevore dat die kinders in afsonderlike huise geherberg moet wees, om also die idee van die huisgesin te verwesenlik.

## Hoofstuk XXI

## AFTREDING AS PREDIKANT

Sewe jaar is al verby sedert Kriel Europa besoek het. Daar het geen verbetering van sy gesondheid ingetree nie. Inteendeel het sy swakheid gaandeweg toegeneem. Dié wat met hom in aanraking gekom het, het met besorgdheid gesien dat dit al moeiliker vir hom geword het om sy pligte as predikant te behartig. Die Ring het dit besef en hom gevra of hy nie alles sal wil opgee behalwe sy bestuur van die weesinrigting nie. Hy het daaroor ernstig nagedink en op 9 Januarie 1918 het hy 'n brief geskrywe waarin hy die voorstel van die Ring aan sy kerkraad meedeel. Hy meld ook verder dat hy ná biddende oorweging van die saak tot die oortuiging gekom het om aan wat die Ring aan die hand gee te voldoen. Hy versoek die kerkraad ook om die nodige stappe te doen tot die verkry van sy emeritaat. Dit het swaar gegaan, sê hy, om hierdie stap te doen, maar hy het die vertroue dat hy in die weg van die Here is.

Die kerkraad het tot sy groot leedwese daarin toegestem en op voorstel van Stephanus Malan sy hoë waardering te boek gestel van die toegewyde dienste en godsalige wandel van hul predikant gedurende die drie-en-twintig jaar waarin hy die gemeente gedien het. Ook het die kerkraad sy blydskap genotuleer dat, al tree ds. Kriel as predikant af, hy tog nog in die gemeente sal bly woon.

Met waardering is daar ook van buite notisie geneem van dienste wat Kriel aan die Kerk bewys het. Onder ander het ds. P. G. J. Meiring hom 'n hartlike brief ge-

skrywe, waarin hy gesê het: „Elke dag van u lewe was met 'n dag se werk goed gevul. Dit sal u nie sê nie, maar ons, u medebroeders, sê dit tot prys van Gods heerlikheid. Ons sal u mis in die Raad der Kerke."

Dit was nou afskeid neem en bedankings indien. Hy was op die vorige Sinode tot assessor gekies, en hy het aan die Scriba Synodi kennis gegee dat hy as sodanige nou moes aftree. Sy eerste afskeidswoord is in die buitewyk Fontainebleau uitgespreek, toe op Waterval en daarna op Maraisburg. Van ieder wyk het hy 'n adres ontvang waarin melding gemaak is van sy moed en trou en van die hartlike verhouding wat daar tussen hom en sy gemeentelede bestaan het. Hy het opgetree as 'n getroue vader. Hy het bedroefdes besoek, kleingelowiges versterk, by siekes en sterwendes gebid.

Kriel het in die kerk in die teenwoordigheid van die gemeente demissie ontvang. Ds. W. Nicol het in 'n toespraak vertel van die groot indruk wat Kriel op hom gemaak het, van sy liefde, sy geloof en sy ywer. Iemand het van hom gesê: „Jy voel altyd 'n beter mens as jy met die oubaas so 'n bietjie in gesprek was." Wat sy ywer betref, het 'n gemeentelid dit so uitgedruk: „Vier-en-twintig uur is vir ds. Kriel veels te kort en selfs sewe dae in die week." Iemand het aan Kriel gesê — so het Nicol vervolg: „Dit lyk of u 'n baie groot geloof het!" „Nee," was die antwoord, „dis nie my geloof nie, maar die Here wat direk verantwoordelik vir die kinders is. Dit is Sy kinders."

Nadat 'n adres deur die kerkraad aangebied is, het Kriel geantwoord. God alleen weet wat in sy hart omgaan noudat hy afskeid moet neem. Maar hy is oortuig dat hy gelei word deur die Heilige Gees. Hy sou graag in die tuig gesterwe het, maar dit moet nou so wees. Hy spreek ook van sy eggenote. Wat sou hy gewees het as hy nie sy

vrou aan sy sy gehad het nie wat hom in alles bygestaan het!

Kort daarna was sy afskeidswoord na aanleiding van die seënbede, 2 Kor. 13 : 13. 'n Diepe indruk het dit op die saamgekome skare gemaak toe hy in hierdie bewoordinge begin: „Met hierdie apostoliese seën, geliefde gemeente, wens ek vandag my bediening van byna 'n kwarteeu onder u te besluit . . . ." Daarop gee hy 'n kort oorsig van sy werk in die gemeente, en sy arbeid in verband met Die Kinder-tehuis, „waarin daar vandag 450 kinders is." Dan volg die behandeling van sy teks en hy lê uit wat genade en liefde en gemeenskap is. Aan die slot vertel hy hoe lewendig hy dit hom herinner dat hy as jongman met verlange uit-gesien het na die tyd waarin dit God sou behaag om hom in 'n vaste werkkring te stel. Die Here het hom gegee na sy hart. Byna ag-en-dertig jaar lank het God hom toe-gelaat om in Sy wyngaard te arbei . . . . Niemand meer as hyself ken en betreur die vele tekortkominge van sy arbeid. „Te roemen is mij waarlijk niet oorbaar." Maar tog kan hy met 'n gevoel van dankbaarheid op alles terug-sien . . . . Dat hy nou van sy gemeente afskeid neem en hom voortaan by die belange van die weesinrigting sal be-paal, meen hy sal tot wins van die Kerk gedy, en sal nie tot skade van Die Kinder-tehuis wees nie.

## Hoofstuk XXII

## TOENEMENDE LIGGAAMLIKE SWAKHEID

Beter het Kriel nie geword nie. Verre daarvandaan. Sy swakheid het maand vir maand toegeneem. Dat dit die geval was, het die Kerk en die publiek in die algemeen te wete gekom, en van tyd tot tyd het hy briewe ontvang wat van hartlike deelneming betuig het. Ja, van maand tot maand het hy swakker geword, en dit nieteenstaande sy gebed om beterskap. Dat sy gebed nie verhoor is nie, was iets nuuts in sy ondervinding; en dit was verbysterend vir sy eggenote dat haar gebede en dié van haar man en van so baie gelowiges nie verhoor is nie. Maar Kriel het al meer daartoe gekom om dit aan te neem dat hy in sy siekte nie minder in Gods hand was as in sy gesondheid nie. En sy gebedslewe het al waaragtiger en inniger geword. Hy het dit besef dat hy hom in sy lot moes berus. God was met hom in die diepte. Christo skryf mooi daaroor: „Die versekerheid des geloofs by Vader het rotsvas gestaan tot die end toe. Sy voorbeeldige geduld in die jare van beproewing en van afneem van kragte het van dieper en voller godsvrug getuig en sal altyd 'n besieling wees vir sy agterblywendes."

Sy krankheid het hom nie gehinder om in gebedsgemeenskap met God te lewe nie. En hierdie gebed was byname vir ander.

Dit het sy groot vriendekring geweet, en gedurig het hy briewe ontvang, vraende vir voorbidding. Nou was dit van 'n moeder in belang van haar seun, dan weer van 'n vrou

vir haar man wat aan die drank verslaaf is. Of iemand was in die nood en vra Kriel om tog aan hom te dink. Ek kies uit baie ander hierdie aandoenlike briefie van 'n meisie wat vroeër in die weeshuis was: „Liewe Oupa, hier is u kind wat tog baie verleë is. Sy wil nie geld hê nie. Sy wil niks hê nie. Sy wil net hê liewe Oupa moet tog sy persoonlike aandag aan haar gee; en sy vra Oupa met die grootste eerbied en liefde om vir haar te bid."

Sy siekte het so toegeneem dat hy nie meer die gebruik van sy ledemate tot sy volle beskikking gehad het nie. Een dag het ek 'n brief van hom ontvang. Ek kon nie verstaan waarom die skrif so klein was nie. Hy wou tog nie ruimte uitspaar nie! Nee, die geval was dat hy moeilik 'n pen meer kon vashou en dit op en neer beweeg; en dit het gou gebeur dat hy glad nie meer kon skrywe nie. Verlamming het ingetree en hy moes in 'n rolstoel rondgebring word. Hy kon niks meer vir homself doen nie. Sy eggenote moes in alles vir hom tot diens wees. Die wakker, bedrywige man — dat hy homself nie meer kon help nie! So dikwels as ek dit kon doen (en dit was alleen met lang tussenpose), het ek hom besoek. Wat het daar in my gemoed dan omgegaan! Ek het gedink aan die jongman wat lang wandelinge georganiseer het, en wat in sy veerkragtige gang altyd vir dié wat met hom saamloop 'n kwart tree vooruit was. Ek het hom in my verbeelding agter vier vinnige perde sien sit wat hy volkome onder sy beheer het. En nou — daar is hy hulpeloos, die toonbeeld van liggaamlike swakheid. En tog — hoe rustig, hoe kalm, hoe vredevol, met lig en lewe uitstralende uit sy oë wat laat dink aan sielservaringe wat nie aan hierdie wêreld behoort nie. Was dit nie juis in hierdie liggaamlike lyding dat God Homself wonderlik aan die lyder geopenbaar het nie? Het die lyder nie nou in dieptes gedaal wat hy nooit anders sou kon

gepeil het nie? Ja, die swaar verdrukking wat Paulus ligte verdrukking noem (2 Kor. 4 : 17), het nou al vir hom 'n alles oortreffende, ewige gewig van heerlikheid gewerk. Ons kan aanneem dat hy al meer bemerk het — nie die tydelike dinge nie, maar die ewige.

Hy wou hom nie losmaak van sy dierbare Kinder-tehuis nie. Hy het dit gevoel dat dit nodig was om 'n assistent-direkteur aan te stel; maar direkteur wou hy bly. En wat ook die toestand van sy liggaam was — sy gees, gesond en helder en in gedurige aanraking met die Onsienlike, het met alles in voeling gebly en was vir almal 'n besieling.

## Hoofstuk XXIII

## HUIS-TOE

Elke jaar was daar in die winter 'n tyd van rus aan die suidkus van Natal. Hierdie jaarlikse vakansie het in gebruik gekom omtrent in die jaar 1910. In die begin, toe Kriel sy kragte nog tot sy beskikking gehad het, het hy die vakansies ten volle geniet. Dit was hom 'n weelde om met sy regop houding te staan op die strand en na die musiek van die branders te luister, of op die sand wandelinge te neem. Timo deel mee in wat hy van hierdie vakansies sê, dat hulle meestal op Clansthal deurgebring is. „Dit moet gereken word," sê hy, „onder die gelukkigste en mees geseënde tye wat in die herinnering van familie en vriende voortlewe." Ook toe Kriel hulpeloos was, het sy toegewyde gade daarvoor gesorg dat haar man gedurende die maande Junie en Julie daar 'n tydjie moes rus. Die toegewyde vrou! Hoe het sy hom tog versorg! Timo sê hieromtrent dat sy „dit gedoen het met die opoffering en geduld waartoe alleen die grootste liefde in staat is."

En so het sy laaste jaar genader. In Oktober 1927 het sy vrou hom na Stellenbosch gebring, waar hulle 'n besoek aan Timo en sy vrou gebring het. Nadat hulle enige maande daar was, het Pieter Carinus, 'n vriend van die ou Stellenbosch-dae, hom met sy motor na Franschhoek geneem. Lewendig kom die kranke onder die indruk van alles wat nou weer voor hom oprys. Dit is die berg uit na Helshoogte toe. Hy lewe weer alles oor. Hy stap die steilte uit in die volle krag van sy jeug. Hy herken nou elke draai van

die pad, elke hoogte, elke bergkloof, en die plase aan weerskante. Vinnig gaan dit Kyk-in-die-Pot verby, af deur Pniel, en verder voort, en daar sê Kriel meteens aan Pieter Carinus: „Nou gaan ons Franschhoek in!"

Een Sondag woon hy 'n diens in die kerk by en gedurende die week bring hulle hom na sy geboorteplaas Keerweder. Peinsend kyk hy rond op alles: die ou huis, die werf, die boord. En daar verrys die berge met hul misterie, aan drie kante rondom! Dit was sy laaste kyk — sy afskeidsgroet.

Terug na Langlaagte . . . .

Drie maande is verby. Sy eggenote is met hom op reis na die strand. Dit is, o so vermoeiend. Meer as eenmaal sê hy: „Ek wens ek is al tuis!" Hy is nouliks op Clansthal of die hoes wat hom al lank gehinder het, word erger. Ná enige dae verloor hy sy spraak. Sy vrou is aan sy sy met haar suster en niggie en met die troue verpleegster.

Marie Kriel kom van Langlaagte. Al is haar vader nie by magte 'n enkel woord te spreek nie, herken hy haar. Nog op haar wou hy sy oë slaan en nou sluit hy hulle. Die volgende môre maak hy hulle oop, en — hy is weg!

* * *

Timo sê in sy berig in *De Kerkbode*: „Sag en lieflik is hy heengegaan. Daar was geen doodstryd nie . . . . Hoe gepas dat hy juis daar op Clansthal sy laaste asem moes uitblaas. Dit was asof die Here vir hom gesê het: My kind, kom hier opsy, weg van die alledaagse gewoel, omring slegs deur liefdeharte, dat Ek jou tot My kan neem! En so is Abraham Kriel die vreugde van sy Here binne . . . . Daar was geen roubedryf nie, geen weeklag nie . . . . Dit was 'n oorwinnende sterwe en 'n groot verlossing uit 'n gebonde liggaam."

Op 13 Junie is hy op Langlaagte op die kerkplein ter aarde bestel. Die belangstelling was groot. Telegramme en boodskappe het van heinde en ver ingestroom. Daar is ook 'n kabelgram van Christo, wat in Noord-Amerika studeer, ontvang.

Die seshonderd wese het aan weerskante van die straat in twee lang rye gestaan, van die pastorie tot by die kerk, en Oupa Kriel is tussen hulle deur, uit hul midde, weggedra na sy laaste rusplaas.

Die Moderator, ds. Paul Nel, het namens die hele Kerk vooraf 'n toespraak gehou. Hy het aan die geloof van die ontslapene gedink. By hom was daar geen onsekerheid aangaande die ewige dinge nie. Hy was vaderlander; hy het sy volk hartstogtelik liefgehad. 'n Vors is in Israel geval . . . . Nee, 'n vors het die oorwinning behaal . . . . Sy werk moet voortgesit word. Die groot bidder het heengegaan, maar sy Here bly.

Die vorige assistent-direkteur, ds. J. H. Stofberg, het die rede uitgespreek. Hy het hulde gedoen aan Kriel se volle toewyding aan sy medemens, veral aan die ongelukkiges van sy volk en boweal aan die wese. Die redenaar het op sy voortreflikhede as mens gewys, op sy veelsydigheid, sy vindingrykheid, sy ondernemingsgees, sy besigheidstalent, sy durf en dan sy geloof, wat 'n plaas kon koop van duisende morge grond sonder kapitaal in hande. Hy het ook gespreek van Kriel se gevoelige gewete en sy omgang met God, waaruit sy standvastigheid voortgespruit het. As hy eenmaal 'n besluit geneem het of 'n opinie gegee het, dan was hy oortuig dat dit na die wil van God was, en dan was daar geen afwyking daarvan nie. Sy ja was ja, en sy nee was nee.

Mnr. T. C. Stoffberg het 'n blik in die verlede gewerp. Hy het gespreek van die gebedsman, maar die man wat nie

in sy gebed met God geworstel het nie, maar slegs aan sy Vader 'n meedeling van sy behoeftes gedoen het in die vaste versekering dat sy gebed verhoor is.

Stil gaan die weduwee en haar kinders huis-toe — stil en gelate, maar met 'n onuitdoofbare gevoel van gemis in die hart. Een het uit hul lewe gegaan wie se plek niemand anders kan inneem nie. Maar by alle menslike aandoening is daar rus in die gemoed — die vrede van God wat alle verstand te bowe gaan. Dit kan ook nie anders wees nie. Hy wie se stoflike oorskot hulle weggebêre het daar by die kerk wat hy self gebou het, hy het sy dagtaak volbring, hy het die goeie stryd gestry, hy het die geloof behou en

Nou is hy Huis-toe.




# DIE WAT AGTERBLY

deur

**B. M. W. Grautoff**

Prys **3/9** posvry

is die verhaal van 'n lewenslustige jong meisie wat uitgevind het dat daar sekere dinge is wat 'n mens nie vir 'n onbepaalde tyd kan uitstel nie, die belangrikste waarvan is die dag waarop jy die Here Jesus aanneem as jou persoonlike Saligmaker. Haar ondervindinge soos in hierdie boek beskrywe, sal dien as 'n spoorslag en aanmoediging vir elkeen wat dit lees.

★ ★ ★

# DIE OPLOSSING

deur **George Henderson**

Prys **3/6** posvry

is 'n vertaling van die boekie „Heaven's Cure for Earth's Care" en bied die Oplossing aan vir probleme, tydelik, geestelik en andersins.




*Verkrygbaar by die*

**Christelike Uitgewers-Maatskappy**

R40

**us 7477** **Markstraat 112**

**JOHANNESBURG**

